# Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria

1855—1955




Prof. Dr. S. P. ENGELBRECHT

# Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria

1855 — 1955

deur

PROF. DR. S. P. ENGELBRECHT

---

Soo [en is 't] dan niet des genen die wil / noch des genen die loopt / maer des ontfermenden Godts.

*Rom. IX : 16*

---

UITGEGEE DEUR DIE KERKRAAD

## INHOUD



## PORTRETTE

## DIE STIGTING EN DIE EERSTE JARE VAN DIE GEMEENTE

Die Nederduitsch Hervormde Kerk is in Transvaal geplant toe die eerste Voortrekkers hulle hier gevestig het. Die eerste georganiseerde gemeeente dateer egter eers van die jaar 1842 toe die eerste kerkraad in Transvaal ingestel is. Dit is die gemeente Potchefstroom en dit was tot 1850 die enigste gemeente en het die hele Transvaal omvat.

Die doopregister van daardie agt jaar wat nog steeds voorhande is en die besit van die Hervormde gemeente van Potchefstroom is en waarvan 'n fotografiese reproduksie in die Unieargief te Pretoria berus, is dan ook 'n getroue weergawe van die Voortrekkerfamilies wat in daardie jare in Transvaal gewoon het. Na Potchefstroom is Rustenburg in 1850 gestig, Lydenburg in 1850 en Zoutpansberg in 1852. Toe ds. Van der Hoff in 1853 in die land gekom het, was daar dus vier gemeentes. Maar so iets as 'n georganiseerde algemeen kerklik verband het nog nie bestaan nie. Die kerkrade van hierdie vier gemeentes het vóór die koms van ds. Van der Hoff nog nooit saam vergader om oor die gemeenskaplike kerklike aangeleenthede te beraadslag nie. Slegs een keer was op 'n kerkraadsvergadering van Rustenburg wat op 26 en 27 April 1851 onder voorsitterskap van ds. A. Murray gehou is, ook twee kerkraadslede van Potchefstroom en een van Lydenburg aanwesig. Toe moes oor 'n voorstel van ds. Murray gehandel word om afgevaardigdes na die Ring van Transgariep te stuur, wat sou beteken dat die gemeentes van Transvaal deel van die Kaapse kerkverband sou uitmaak, 'n kerkverband wat in sommige opsigte aan die Engelse owerheid van die Kaap onderworpe was. Dit wou hulle nie gehad het nie, en daarom het die Rustenburgse kerkraad saam met die drie afgevaardigdes van Potchefstroom en Lydenburg die voorstel van ds. Murray met algemene stemme verwerp. Toe hierdie besluit geneem is, was generaal A. W. J. Pretorius en kommandant G. J. Kruger ook in die kerkraadsvergadering aanwesig. Die mense was nie teen die Kaapse Kerk as Kerk gekant nie, maar was bevrees vir die Engelse staatkundige invloede in Transvaal wat 'n ressortering onder die Kaapse Sinode onvermydelik as gevolge



*Generaal A. W. J. Pretorius.*

moes hê. Daarom wou hulle in Transvaal hulle eie kerklike organisasie in die lewe roep.

Die groot struikelblok wat in die pad was om tot 'n behoorlike kerklike organisasie te kom, was die feit dat die eenheid op staatkundig gebied veel te wense oorgelaat het. Die vier dorpies Potchefstroom, Rustenburg, Lydenburg en Zoutpansberg het maar net uit 'n paar huisies bestaan, terwyl elk-

een tog die middelpunt was van 'n uitgestrekte ,,kontry" of ,,kolonie" soos die ou mense 'n nedersetting of distrik genoem het. Daar was verder die eienaardige toestand dat hoewel die blanke bevolking van die genoemde vier kolonies of distrikte in 1856 na skatting as volg was: Potchefstroom 2,000 Rustenburg 800, Lydenburg 400 en Zoutpansberg 200, Lydenburg wat dus nog geen agste deel van die bevolking bevat het nie, tog die grootste getal verteenwoordigers in die Volksraad gehad het. Hierdie onreëlmatigheid het met die reorganisasie van die Volksraad te Ohrigstad in 1845 ontstaan, toe dit inderdaad gelyk het of daardie streek in die toekoms die grootste deel van die bevolking sou gaan bevat. Dit het sy versteurende invloede veral laat voel deur die feit dat die Volksraad nie een vaste vergaderplek gehad het nie dat daar nie een vaste plek was van waar die land geregeer is nie. Met ander woorde, dat daar nie 'n vaste hoofstad van die land was nie, hoewel Lydenburg deur sy inwoners as sodanig beskou is.

Die behoefte aan 'n vaste hoofstad is al hoe sterker gevoel. Op 1 April 1851 het 'n 132-tal burgers van die streke wat vandag die distrik Heidelberg, die Witwatersrandgebied, die distrik Pretoria en die Rustenburgse Hoëveld uitmaak, 'n memorie aan die Volksraad gerig waarin hulle dit o.a. as hulle begeerte uitgespreek het om 'n hoofstad te kry wat in die "dikste midden" van die bevolking geleë sou wees en nie op 'n "uithoek" nie waar dit nie beskerm kon word nie. In Junie 1852 het die Volksraad besluit om twee plase op die plek wat Bronkhorstfontein genoem word uit te hou om later 'n dorp op uit te lê. Met Bronkhorstfontein word die plek bedoel wat by Pretoria vandag as die Fonteine bekend staan, en wat die eiendom was van die twee broers Gert en Lucas Bronkhorst. Dit is die eerste aanduiding wat op die stigting 'n paar jaar later wys. Dit is egter nie uitgevoer nie, want die twee plase Elandspoort en Daspoort het die eiendom van privaat persone geword, en wel van Andries van der Walt en J.J.P. Prinsloo ,,Jochim Tweeduim".

In Mei 1853 het Transvaal sy eerste predikant gekry, ds. Dirk van der Hoff. Die brandende vraag in Transvaal was toe of die Transvaalse Kerk onder die Kaapse Sinode sou resorteer of nie, want die vorige jaar het die Sinode in Kaapstad besluit om die Transvaalse gemeentes onder sy kerkverband in te lyf. Nog voor die aankoms van ds. Van der Hoff het die voormanne in Transvaal besluit om 'n groot samekoms te hou om hierdie saak te bespreek en daaroor te besluit. Dit het nie net die belange van die kerklike gemeentes geraak nie, maar ook die belange van die hele land. Die vraag was of, waar die land se onafhankelikheid met die Sandriviertraktaat deur Engeland erken is, dit kerklik egter tot sekermate aan die jurisdiksie van

die Engelse Goewerneur onderworpe sou wees. Daar is dan ook 'n groot samekoms op 8 Augustus te Rustenburg bepaal. Al die kerkraadslede van die verskillende gemeentes is daarvoor opgeroep asook die Volksraad sowel as die Krygsraad, terwyl 'n groot publiek ook aanwesig was. Die Lydenburgers het egter nie opgedaag nie, nóg die volksraadslede, nóg die kerkraadslede. Daar is toe met algemene stemme besluit sowel deur die kerkraadslede as deur die volksraadslede om 'n inlywing onder die Kaapse Sinode te verwerp, en hiervoor is twee gronde aangevoer en wel die feit dat die Kaapse Kerk in sekere mate aan die Kaapse Engelse Goewerneur onderworpe was, as ook omdat in die Kaapse Kerk 'n gelykstelling tussen Blankes en Swartes geheers het. Die Transvaalse gemeentes sou dus nie onder die Ring van Transgariep behoort nie. Gebeurtenisse wat twee maande, vier jaar, en nege jaar later plaasgevind het, het tenvolle bevestig dat die gronde van die ou Transvaalse Voortrekkers waarop hulle 'n inlywing onder die Kaapse Sinode verwerp het, ten volle geregverdig was. Op 13 Oktober van dieselfde jaar 1853 het die Ring van Transgariep met algemene stemme besluit om „een doelmatig document van den Ring te doen uitgaan, uit naam der onderscheidene gemeentes, gerigt aan die bevoegde autoriteiten in Engeland", waarin steun verleen moes word aan die sending van ds. A. Murray en dr. A. J. Fraser na Londen om die Regering aldaar te beweeg om die Britse soewereiniteit oor die Vrystaat nie op te hef nie en dit nie as 'n Boere Republiek te erken nie. Vier jaar later het die Kaapse Sinode besluit dat kerklike gelykstelling tussen Blank en Swart skriftuurlik en wenslik is. En ten laaste, in 1862 het die Kaapse Hooggeregshof uitspraak gegee, dat dit in stryd met die Kaapse Kerkordonnansie was dat gemeentes buite die grense van die Kaapkolonie onder Sinode kon ressorteer, waarmee die hele bestaan van die Ring van Transgariep onwettig geword het. Die eenvoudige ou Voortrekkers het in hierdie dinge dus 'n juister insig gehad dan die Kaapse kerkleiers, want ook wat die verwerping van kerklike gelykstelling aanbetref, het die toekoms hulle gelyk gegee.

Ds. van der Hoff het dit dadelik raak gesien dat 'n sentralisasie van die landsbestuur 'n dringende vereiste was en het die gedagte om 'n vaste hoofstad te stig help beklemtoon en ondersteun, en in hierdie rigting is dan op Rustenburg besluit, en vir verdere bekragtiging na die eersvolgende volle sitting van die Volksraad verwys. Ds. Van der Hoff het hieroor op 15 Augustus aan die Kaapstadse koerant *„De Zuid Afrikaan"* die volgende geskryf wat in die uitgawe van 20 Oktober 1853 verskyn het:

„Men is ook overeengekomen eene nieuwe stad aan te

*Ds. Dirk van der Hoff, gebore in Dordrecht, Holland, op 2 September 1814, oorlede te Potchefstroom op 9 Oktober 1881. Hy was die eerste en jare lank die enigste predikant van Transvaal. Hy was die stigter van die gemeente Pretoria, en die naamgewer van die stad wat grotendeels ook deur sy optrede tot stand gekom het.*



leggen en dezelve, ter gedachtenis van den overleden Generaal Pretorius, te noemen Pretorius-stad. De plaassen toebehoorende aan de heeren Prinsloo en Van der Walt en aan de wed. Bronkhorst, zijn daartoe reeds aangekocht voor eene som van 8000 Rds. de 2 eersten, en de laatste onder nadere goedkeuring van den Volksraad voor 3000 Rds. door M. W. Pretorius, Commandant Generaal.

Het is eene der schoonste streken dezer gewesten, gelegen aan Derde Poort, in het middelpunt der Republiek en waarheen van alle kanten de fraaiste wegen uitlopen.

In het laatst van September eerstk. zal waarschijnlijk reeds een begin gemaakt worden met het verdeelen der erven en spoedig daarna de verkoop derzelve.

De Commandant Generaal M. W. Pretorius zal zijn vast verblijf daar vestigen; de Volksraad daar altijd zitting houden; een Hoog Geregtshof aldaar zaamgesteld

worden, en zoodra er een kerk en pastorie gebouwd is zal de Leeraar zich daar ook waarschijnlijk vestigen, zoodat alle vooruitzig bestaat dat die stad spoedig zal bebouwd en bevolkt worden."

M. W. Pretorius het vijftien dae na hierdie Rustenburgse besluit hieroor aan die Volksraad geskryf, maar sonder die gewenste gevolg. Die Volksraad het in September op Lydenburg die plan verwerp. Pretorius het weer aan die Volksraad geskryf en gevra om 'n sentrale hoofstad te stig, maar dit is weer van die hand gewys.

Ds. Van der Hoff het toe deurgetas. Op 7 Junie 1854 het hy op die Algemeene Kerkvergadering, wat op Rustenburg saamgekom het, 'n paar memories voorgelees van die veldkornetskappe van J. D. van Aswegen, A. P. van der Walt, J. J. Fourie en J. G. Meyer, waarin gevra is om op hierdie twee plase wat generaal M. W. Pretorius vir 'n dorp aangekoop het, 'n afsonderlike kerklike gemeente te stig. Ds. Van der Hoff het dit kragtig gesteun, waarop die vergadering besluit het dat die gemeente gestig kan word. Dit sou nie alleen die vier genoemde veldkornetskappe omvat nie, maar ook die van veldkornette Botha en J. J. C. Kotzé, dus diezelfde oppervlakte wat later die distrik Pretoria gevorm het. Die besluit is hierop ter goedkeuring voor die Volksraad gelê. Nieteenstaande twee Lydenburgse afgevaardigdes daarteen was, is dit tog goedgekeur. Die nuwe gemeente is deur ds. Van der Hoff *Pretoria Philadelphia* genoem, Pretoria, volgens die reëls van die latynse grammatika die vroulike byvoegliknaamwoord van die vroulike naamwoord *Philadelphia*, en so het Pretorius dan *Pretoria* geword. Die hele naam beteken *Pretorius Broederskap*, ter nagedagtenis van generaal Andries Pretorius wat nie beter in ere gehou kon word nie dan deur die eenheid en die broederskap onder die volk te bewaar. N. J. Smit wat aan die Magaliesberge gewoon het en ouderling van die gemeente Rustenburg was, maar wat onder die nuwe gemeente sou val, het reeds op 11 Augustus van dieselfde jaar saam met J. H. Visage, die Sekretaris van generaal M. W. Pretorius, die volggende rondskrywe aan die mense gerig in verband met die bou van 'n kerk:

„Magaliesberg, den 11de Augustus 1854.

Aan de Broeders en Zusters in de over vaalrivier genade en vrede zij u vermenigvuldig.

Waarde medebroeders, en zusters in den Heere. Wij dinaaren der gemeente alhier, voornemens zijnde een kerkgebouw alhier te stigten, op een kerkplaats die daar toe zijn uitgekoozen, en aangekogt door den WEd. gestrenge Heer M. W. Pretorius, Comt. genl. waar over den naam van ZijnEd. verstorfen vader nu wijlen



*Nicolaas Jacobus Smit, oorlede op 16 April 1887. Hy was die eerste ouderling van Pretoria en was die vader van die latere generaal N. J. Smit. Hy was getroud met Elizabeth Magdalena van der Merwe.*

den WEd. Heer A. W. J. Pretorius, die niets onbeproef hebben gelaten, om zijn Landsgenoten vrij en gelukkig te maken, gelijk wij dan ook tans vrij en gelukkig ons kunnen beschouwen onder hogere Bestuuring van den Albeschikker gezegde Kerkplaats dan zal genoemd worden Pretoria Philadelphia, of Pretorius Broederschap en tot het opbouwen van die kerk, tot nagedagtenis van dien gezegend afgestorfene Comt. genl. is het dat wij ook aan Uliden vrage om een vrijwillige gifte, uliden die ook samen met ons en hem u vroegere woningen en voorvaderlijke haardstede hebbe verlaten, tot uliden die niets te dierbaar hebbe geagt, om voor Uwe vrijheid op te offeren, Ja uliden vrage wij ook een bijdrage om dien kerkgebouw te stigten; wij hebben op dien vertrouwen van uliden ondersteund te worden zoo verre gerekend dat wij reeds aan het bouwen een aanvang hebbe gemaakt; het verwondert dien Broeders niet dat wij, uliden in dien gewest om onderstand vrage, Wij zijn de 5de gemeente en zoo ook nu de klijnste, en wij rekenen dat wij door ons broeders en geloofsgenoten dan ook mildelijk zal ondersteund worde,

dien Broeder, diens harte hem beweeg, een vrywillige bijdrage te doen geliefe te teekenen hoeveel hij geeft en kan het geve aan den Secretaris van den Commandant Generaal.

God de almagtige schenke ulieden zijn zegen van boven, door de Zoon zijner liefde onzen heiland Jezus Christus

is ons aller hartewens

Uit naam der Kerkenraad

N. S. Smit ouderling.

J. H. Visage

Sect.

In hierdie brief word gesê, dat daar reeds 'n aanvang met die bou van 'n kerk gemaak is, maar hiermee word niks meer as voorbereidende maatreëls bedoel nie en nie 'n daadwerklike bou nie. Toe P. J. Marais die plek waar die dorp sou kom in April 1855 besoek het, het hy daar nog niks gevind nie. Ds. Van der Hoff was die persoon wat weer deurgetas het. Hy het op 8 en 9 September 1855 daar kerk bestel, en het een van sy Potchefstroomse kerkraadslede, ouderling F. G. Wolmarans, met hom saamgeneem. Dit moet as die stigtingsdatum van die gemeente beskou word, want toe is die eerste kerkraad ingestel. Die eerste ouderlinge was J. F. Schutte en N. J. Smit; die vader van die latere veggeneraal en vise-president N. J. Smit; eerste diakens was J.L. Erasmus, P.J. Barnard, H.S. Pretorius [1]) en S.J. Bothma. Met die voorbereidingsdiens is 41 nuwe belydende lidmate bevestig en Sondagmiddag is 61 kinders gedoop. Weens gebrek aan die daarvoor vereiste boeke is daar nog geen doop- en lidmateregisters aangelê nie, en is die name van die dopelinge en aannemelinge in die registers van Potchefstroom geskryf. N. J. Smit het die kerkraad en gemeente op die Algemeene Kerkvergadering wat op 26 Desember 1855 te Potchefstroom gehou is, verteenwoordig.

Ds. Van der Hoff het nie alleen die noodsaaklikheid van 'n vaste hoofstad beklemtoon nie, maar ook die vaststelling van 'n Grondwet. In September 1855 het die Volksraad dan ook 'n kommissie benoem om 'n ontwerp-grondwet op te stel. Hierdie kommissie was begin November met sy werk klaar en dit is in dieselfde maand voor die Volksraad, wat op Potchefstroom vergader het, gelê. In hierdie ontwerp-grondwet is bepaal dat die setel van die regering so spoedig moontlik in die sentrum van die land gevestig sal word. Die Volksraad het egter

---

[1]) Hy is in 1885 in die ouderdom van 65 jaar oorlede, en moet nie verwar word met H. S. Pretorius wat die latere jare van die negentiende eeu ouderling was nie, en in 1919 in die ouderdom van 84 jaar oorlede is. Hulle was agterneefs.



*Pretoria in* 1857.

besluit om die al of nie aanname van hierdie grondwet vir 'n jaar uit te stel.

Ds. Van der Hoff was hieroor baie teleurgestel. Hij het voorsien dat daar nou groot verwarring in die land moes kom en dat die feitlike regeringloosheid die algehele ondergang van die Staat moes veroorsaak. Hy het 'n taamlik skerp brief aan de Volksraad geskryf, waarin hy meteen sy bedanking as predikant ingedien het ,,uit hoofde van de regeringloosheid". Die Volksraad was hieroor nou weer ontevrede en het Ds. Van der Hoff opgeroep om te verskyn, wat hy ook gedoen het, waarna hy sy bedanking terug getrek het wat deur die Volksraad aanvaar is, nadat hy eers met 'n bedrag van 100 Rds. ( = £7. 10. 0. ) beboet is weens sy skerp brief. Maar die optrede van ds. Van der Hoff het tog hierdie goeie gevolg gehad, dat die Volksraad 'n paar dae later die versoek van generaal M. W. Pretorius toegestaan het om die twee plase waar ds. Van der Hoff reeds twee maande te vore die gemeente gestig het, as die dorp uit te gee met die naam *Pretoria*, dus alleen die eerste helfte van *Pretoria Philadelphia*, soos ds. Van der Hoff die gemeente aanvanklik genoem het.

Die stigting van hierdie dorp was 'n groot oorwinning vir ds. Van der Hoff sowel as vir generaal M. W. Pretorius. Op 2 en 3 Februarie 1856 het ds. Van der Hoff vir die tweede keer in die nuwe gemeente kerk gehou. Met hierdie geleentheid is 36 kinders gedoop en 24 belydende lidmate bevestig. Hulle name is net soos die van die vorige kerkviering ook in die registers van Potchefstroom geskryf. Deur toedoen van generaals Pretorius en Schoeman het 'n kommissieraad van die Volksraad van 27 tot 30 Mei 1856 op Pretoria in die huis van Vermeulen vergader. Hierdie kommissieraad het 'n nuwe ontwerp-grondwet opgestel en daarin sonder meer bepaal dat Pretoria die hoofstad van die land sal wees. Pretorius het die kerkplein wat die middelpunt van die dorp moes uitmaak, aangewys en Lewis Edward Devereux en J. H. Visage het hier-

die plein toe uitgelê. Met die bou van die kerk is 'n aanvang gemaak. Devereux en William Skinner was die bouers. Die timmerhout is deur H. A. Pretorius, 'n broer van generaal A. W. J. Pretorius, gelewer. Ds. Van der Hoff het op 21, 22 en 23 Februarie 1857 weer kerk gehou op Pretoria en by hierdie geleentheid is die kerkgebou ingewy. Die opkoms was verbasend groot, daar was oor die 200 ossewaens en verder baie mense te perd. Die kerkgebou was dan ook te klein en die mense het tot op die balke gesit. Daar is 114 kinders gedoop en oor die honderd nuwe belydende lidmate bevestig, en die kollekte het ruim £12 bedra, wat vir daardie dae 'n baie groot som was. Volgens die gewoonte in daardie dae is Maandagmôre ook nog 'n kerkdiens gehou. Die middag is die vierkleur ongeveer om twee-uur op die kerkplein gehys. Ds. Van der Hoff was die ontwerper van hierdie vlag en dit is onder sy leiding op 6 Januarie 1857 met die inswering van president M. W. Pretorius op Potchefstroom vir die eerste keer gehys, en by daardie geleentheid het ds. Van der Hoff 'n vlaggelied gemaak en uitgespreek. Die verrigtings op Pretoria, agt-en-veertig dae na die van Potchefstroom, was die tweede vlaghysing. President Pretorius kon nie aanwesig wees nie, sodat dit onder leiding van kommandant Gert Kruger en ds. Van der Hoff plaasgevind het. Bührmann was ook onder die mense en het hulle teen die grondwet asook teen die vlag probeer beïnvloed. Hy het selfs rondgestrooi dat die vlag 'n „koninklijke" vlag sou wees. A. F. du Toit[2]) wat kort hierop as die eerste landdros van Pretoria gekies is, het dit selfs nodig geag om Bührmann te waarsku om hom stil te gedra, en as hy nie wou luister nie, hy, du Toit „uit magt van onzen staat op hem zoude neerkomen". Ds. Van der Hoff het op versoek van kommandant Kruger 'n uitleg van die betekenis van die vlag gegee en Du Toit het die Grondwet verduidelik. Ds. Van der Hoff het ook weer dieselfde vlaggelied uitgespreek wat hy met die eerste hysing in Potchefstroom vervaardig het:

Vivat de vlag! Vivat de vlag!
Door vrijheid hier geplant!
Waai rond door Zuid'lijk Afrika
Van Oost- tot Westerstrand
Waai onbezoedeld, schoon en rein
En wapper ook op zee;
Vertoon u aan der volk'ren oog
Tot aan die verste ree.
God zij met u — God zij met u
Gij maagdelijke vlag,
En met het volk, dat u verkoos,
Tot aan den jongsten dag.

---

2) J. H. Breytenbach: Andries Francois du Toit.



*Die eerste kerkgebou,* 1857.

Bührmann het van die verrigtings 'n kwaadwillige voorstelling aan sy vriend Smellekamp op Bloemfontein gegee en Smellekamp het op sy beurt weer na aanleiding van die Vlaggelied na Holland geskryf dat ds. Van der Hoff president Pretorius wysgemaak het „dat hij bestemd is om zijn scepter te zwaaien over geheel Afrika van Ooster tot Wester strand en daar het juist bij die gelegenheid donderde, zeide v.d. H. dat God hierdoor zijn welbehagen te kennen gaf". Ds. Van der Hoff het oor hierdie donderweer aan president Pretorius alleen geskryf „na afloop begon het hard te stormen en ik stond den grooten angst uit dat de vlag zou scheuren of omver waaien, doch zij hield zich ferm en waaide in eere rond tot de zon onderging, toen zij werd afgenomen". En die ou Voortrekker A. B. Wolmarans, wat by hierdie vlaghysing op Pretoria aanwesig was, het in 1910 hieroor die mededeling gedoen dat „uit een enkele wolk boven dat dorp een drievoudige donderslag viel met enkele regendroppels, waarna de wolk verdween. Ds. Van der Hoff, daar tegenwoordig maakte de opmerking, nu is de bekrachtiging met Gods donderstem uit den hemel." [3])

Die volgende dag, Dinsdag 24 Februarie 1857, is die sesde Algemene Kerkvergadering in die pas ingewyde kerk geopen.

[3]) *De Hervormer,* 15 Feb. 1910, bls. 8.

Dit was die eerste keer dat die Algemene Kerkvergadering in Pretoria gehou is. Hierdie vergadering het 'n rondskrywe aan president M. W. Pretorius en die kommandant generaals Steph. Schoeman en W. F. Joubert gerig om hulle tot eensgesindheid te maan. Dit was van die volgende inhoud:

> Edele Heeren!
>
> Ofschoon het niet in onze roeping ligt en ook niet tot onze werkkring behoort, om ons enigzins in te laten met de politiek, zoo rekenen wij het toch van onzen plicht, om met U over den tegenwoordigen toestand van zaken te spreken. Wij zien de ongelukkige verdeeldheid, die er bestaat in de politieke aangelegenheden, en wij huiveren voor de gevolgen die daaruit zullen kunnen voortvloeien — daarom verzoeken wij U, om onderling eene bijeenkomst te houden en zelf in persoon tegenwoordig te zijn, en tot die bijeenkomst uitnoodigen de verstandigste en godsdienstigste lieden, ten einde onder Gods zegen broederlijk met elkander te vereenigen en den band van eenheid, vrede en liefde onder ons te herstellen.
>
> De ondergeteekenden zouden gaarne, vertegenwoordigd door een commissie uit hun midden, deze bijeenkomst willen bijwonen, om U met hunnen raad te dienen, en verzoeken U dus beleefdelijk zulk een bijeenkomst te Rustenburg te houden, en wel, ofschoon wij U hierin geen wetten voorschrijven, zoo spoedig mogelijk, opdat het kwaad alsnog in zijne geboorte, met Gods hulp zou kunnen gestuit worden.
>
> Indien U van deze aanbieding gelieve gebruik te maken, hebt dan de goedheid ons in tijds aan te schijven.
>
> Tenslotte maken wij U opmerkzaam op de broederlijke eensgezindheid die er bestaat tusschen de verschillende kerkeraden, hier verteenwoordigd, die thans gezamelijk met algemene stemmen een kerkelijke wet voor deze republiek hebben goedgekeurd en vasgesteld.
>
> Die eensgezindheid in onze geestelijke zaken moge U ten spoorslag strekken, om ook in het politieke dezelfde eensgesindheid te bevorderen.
>
> En hiermede eindigende beveelen wij U onder de gunstige bescherming en besturing des Allerhoogste, die alle Uwe paden regt make.

Voor hierdie vergadering was 'n versoek van Zacharias de Beer van Waterberg om hom 'n onderhoud toe te staan in verband met die sing van die Evangeliese Gesange in die

Kerk en daarvoor ook uit te nooi Jacob Erasmus van Zwartruggens, Jurie Bekker van Marico, Antonie Erasmus van Pienaarsrivier en Paul Kruger van Rustenburg. Hierdie versoek is toegestaan, en op die eersvolgende Algemene Kerkvergadering sou hierdie persone gehoor word, maar hulle het nie verskyn nie. Dit was een van die voorspele van die Kerklike Afskeiding wat op 11 Januarie 1859 op Pretoria sou plaas vind.

Die grondoorsaak van die Afskeiding was die gebruik van die Evangeliese Gesange in die openbare erediens. Hierdie Gesange is in 1814 in Suid-Afrika ingevoer. By die invoering hoor mens niks van besware of van verset daarteen nie. Maar in die binnelande van die Kaapkolonie was daar tog mense wat hul nie daarmee kon verenig nie. In Cradock en in Graaff-Reinet het die predikante takvol opgetree en gesorg dat hulle deur die gebruik van die Gesange nie aanstoot gegee het nie. In Colesberg het dit na die koms van ds. T. Reid as predikant aldaar in 1836 egter anders gegaan. Hy wou dwang gebruik en die mense forseer om Gesange te sing, en in die veertiger jare was by baie mense uiteindelik 'n groot ontevredenheid daaroor. Sommige van die teenstanders het uiteindelik uit Colesberg weggetrek, die Venter-familie na die Vrystaat en Stephanus Kruger na Rustenburg. Jacobus Venter wat 'n man van invloed was en een keer as waarnemende staatspresident opgetree het, het hom einde Januarie 1858 van die Ned. Gereformeerde Gemeente van Bloemfontein waar Ds. A. Murray predikant was, afgeskei. In Transvaal is in die Algemene Kerkvergaderings van 1853, 1855 en 1857 besware teen die gebruik van die Gesange geopper, maar tot 'n afskeiding het dit nie gekom nie, want ds. Van der Hoff het die saak met tak behandel, en teen sy prediking was daar geen beswaar nie.

Dit het in 1858 anders geword toe ds. Dirk Postma uit die Afgeskeie Kerk van Nederland in Transvaal gekom het. Hy is op 23 Desember in Potchefstroom deur ds. Van der Hoff hartlik ontvang. Ds. Van der Hoff het hom die volgende middag met die Voorbereidingsdiens vir die nagmaal wat op die 25e gevier sou word, vanaf die preekstoel die „rechterhand der gemeenschap" gegee. Maandag-voormiddag het ds. Postma geleentheid gekry om die gemeente met die doel van sy koms bekend te maak. Hy het sy besware teen die gebruik van die Gesange uiteengesit, maar die gemeente het dit verdedig en gehandhaaf. Met instemming van ds. Postma is toe besluit om op die Algemene Kerkvergadering voor te stel om die predikante vry te laat om Gesange te laat sing of nie, en die gemeentelede ook vry te laat om saam te sing of nie.

Op 3 Januarie 1859 was ds. Van der Hoff en ds. Postma saam op Rustenburg, waar 'n soortgelyke samekoms as op

Potchefstroom plaasgevind het. Die teenstanders van die Gesange het veral in Rustenburg gewoon en die samekoms het dan ook nie so bevredigend as op Potchefstroom afgeloop nie.

'n Week later, op 9 Januarie, het ds. Van der Hoff en ds. Postma die nagmaalsdienste op Pretoria saam waargeneem en op Maandag 10 Januarie is die agste Algemene Kerkvergadering in die kerkgebou geopen. Die doel van die vergadering was om aan ds. Postma die geleentheid te gee om die oogmerk van sy sending aan die hoogste liggaam van die Kerk bekend te maak. Ds. Van der Hoff moes as voorsitter ds. Postma ondersoek en het dit volgens ds. Postma se eie woorde „op waardige wijze" gedoen. Hy het hom twee vrae gestel: of hy in gemoede instem met die kerkleer, en hoe sy Kerk en hyself oor die Gesange dink. Oor die eerste punt was hulle dit dadelik eens, maar die Gesange het moeilikheid gegee, en daaroor is „de geheele dag doorgebracht met discussien". Ds. Van der Hoff het die volgende voorstel gemaak:

> De Algemeene Kerkvergadering der Zuid Afrikaansche Republiek erkent dankbaar de hulp van de Christelijk Afgescheidene Gereformeerde Kerk in Nederland, zoo belangeloos en edelmoedig, door tusschenkomst van den Eerw. zeer geleerden Heer D Postma, aangeboden, om in onze geestelijke behoeften te voorzien; dientengevolge verlangt de Vergadering bovengenoemd van die hulp dankbaar gebruik te maken, en laat het geheel en al aan de leeraars, uit bovengenoemde Kerk komende, vrij, om al of niet bij de openbare eerediens in de kerk de Evangelische Gezangen te gebruiken.

Hierdie voorstel was heeltemal ooreenkomstig die verdraagsame houding van ds. Van der Hoff in verband met die Gesange; ieder predikant moes vry wees om dit te laat sing, en ieder gemeentelid vry om saam te sing of nie. Die Vergadering het die voorstel egter verwerp, en toe het ds. Van der Hoff 'n tweede voorstel ingedien wat dieselfde was as die genoemde voorstel, behalwe met die verandering dat die predikante van die Afgeskeie Kerk in Holland in die Hervormde Kerk van Transvaal welkom sal wees, mits „het Evangelisch Gezangenboek, benewens het boek der Psalmen als kerkelijk gezangboek erkend worde en daarvan bij de openbare godsdienst in de kerk zal worden gebruik gemaakt". Hierdie voorstel is die volgende dag met drie-en-twintig stemme teen drie (van Ph. Schutte, D. Kruger en Ph. Snyman) en een blanko (van Steph. Kruger) aangeneem. Die vergadering het toe die volgende brief aan ds. Postma gerig:

WelEerw. Zeer- geleerde Heer, Hooggeachte Broeder in onzen Heer Jezus Chrustus.

De Genade Gods in Christus zij met u.

De Algemeene Kerkvergadering der Nederduitsche Gereformeerde Kerk in de Z. A. Republiek, vergaderd te Pretoria den 10 den January, en volgende dag, in het jaar onzes Heeren 1859, gehoord hebbende den lastbrief door U Eerw. aan onze vergadering voorgelegd; uit dien lastbrief en U Eerws. nadere toelichtingen hebben wij vernomen, dat de hulp uwer kerk in onze geestelijke behoeften ons wordt aangeboden.

Gedrongen door een gevoel van dankbaarheid, in de eerste plaats aan den Koning der Kerk, dat Hij in Zijne genadige ontferming gedachtig geweest is, door de harten van herders en opzieners en leden uwer kerk te bewegen, om zoo edelmoedig, in den geest der christelijke liefde, hulp en bijstand in onze geestelijke behoeften aan te bieden. Nevens den Koning der Kerk, onzer Heer en Zaligmaker, betuigen wij u Eerw. onzen hartelijken dank, en verzoeken u de tolk te zijn om bij de commissie uwer Kerk onze gevoelens van dankbaarheid over te brengen. U Eerw. zij echter bekend, dat de Kerk, alhier bestaande, is de Nederduitsch Hervormde Kerk, die benewens het boek der Psalmen, ook het Evangelisch Gezangenboek bij die Kerk in gebruik, als een erkend kerkelijk boek heeft aangenomen, en daarvan bij de openbare gedsdienst gebruik maakt. Die kerkelijke inrichting, maar ook niets meer, wenscht de vergadering bovengenoemd, dat hier zal in stand blijven. Aangenaam zal het dus de vergadering zijn, om herders en leeraars, waaraan de gemeenten hier nog zoo dringend behoefte hebben, tot ons te zien overkommen. En kan U Eerw. een of meer leraars uit uwe Kerk aanwijzen, of uw eigen persoon beroepbaar stellen en in onze Kerk dienen, *zoals dezelve thans bestaat,* dankbaar zullen wij dit erkennen en aan de onderscheidene vacante gemeenten dezer Republiek dit bekend stellen, ten einde een wettig beroep op een of meer der door UEerw. ons aangewezen leeraars, of op uw eigen persoon uit te brengen. Aangenaam bovenal zou het ons zijn, indien UEerw. besluiten kon, om uw persoon voor een onzer gemeenten beroepbaar te stellen, daar wij UEerw. hebben leeren kennen als een herder en leeraar, met wiens prediking van het Evangelie wij niet alleen volkomen tevreden zijn,

maar openhartig betuigen wij, dat uwe troostrijke Evangelietaal onze harten geheel in liefde voor uw eigen persoon heeft ingenomen.

WelEerw. Zeer geleerde Heer: Hooggeachte broeder in onzen Heere Jezus Christus, met hoogachting en heilbeden voor u en de uwen noemen wij ons, namens de Algemene Kerkvergadering bovengenoemd,

UEerws. dienstwillige Dr. en broeder in den Heere
D. v. d. Hoff, v.d.m. Praeses.

Ds. Postma kon hiermee nie saamgaan nie. Waar hy op sy deurreis na Transvaal in Kaapstad en ander plekke in die Kerk Gesange laat sing het, daar kon hy dit nou nie doen nie; want die mense wat hom as predikant wou hê wou juis die Gesange uit die Kerk verban. As die eerste voorstel van ds. Van der Hoff aangeneem was, sou ds. Postma hom daarby neergelê het en was daar geen Afskeiding nie, maar daar sou in die Kerk 'n heftige Gesange-stryd ontbrand het, wat die eenheid en die krag sou verteer het. Ds. Postma het op hierdie brief ook skriftelik geantwoord en te kenne gegee dat hy hom „volgens Gods woord" nie meer geregtig ag om aan die Hervormde Kerk die hulp van sy Kerk toe te sê nie. Hy sou hom dan voortaan nie meer onthou van die bediening van die sakramente nie soos hy tot nou toe op versoek van die Volksraad gedoen het.

Ds. Postma het sy brief self in die Vergadering voorgelees. Ds. Van der Hoff het uit naam van die vergadering sy leedwese uitgespreek oor die besluit van ds. Postma om nou nie meer hulp te kan toesê nie. Ds. Van der Hoff en ds. Postma het mekaar toe die regterhand gegee, „de broederhand der gemeenschap, als overeenstemmende in hetzelfde geloof, gemeenschappelik beleden, en gaf men wederkeerig de verzekering dat het verschil van gevoelen, omtrent het punt der Evangelische Gezangen, geen hinderpaal zou zijn, om elkander als broeders in de bediening te erkennen". Ds. Postma en Ds. Van der Hoff het hulle altwee aan hierdie plegtige versekering gehou, en was altyd hoflik en broederlik teenoor mekaar ook nà die skeuring wat dieselfde dag sou plaasvind toe vyftien persone, waaronder die latere president Paul Kruger, 'n brief aan die Vergadering gestuur het waarin hulle te kenne gegee het dat hulle ophou om lid te wees van die Hervormde Kerk en as 'n Vrije Gereformeerde Kerk wil bestaan ooreenkomstig die leer, tug en diens van die Dordtse Sinode. In hierdie skeidingsakte het hulle die wens uitgespreek, dat „de broederliefde tusschen de wederzijdsche gemeenten nie verflaauwe".

En so was die plek waar die Afskeiding daadwerkelik plaasgevind het, die Kerkplein van Pretoria en in die besonder die ou kerkgebou op die plein.

## *DIE DIENSTYD VAN DS. A. J. BEGEMANN*
## 1861 — 1872

Byna agt jaar lank was ds. Van der Hoff die enigste predikant in Transvaal. Die land was sonder paaie, woes en wild, en sy reise met die ossewa om die verskillende gemeentes te besoek en op verskillende plekke kerk te hou, was baie tydrowend. Hy kon Pretoria dan ook maar af en toe bereik, en die kerkgebou het die meeste tyd toegestaan. In September 1859 het daar 'n hollandse onderwyser op Pretoria gekom, Hendrik Stiemens, en hy het toe Sondae in die kerkgebou leeskerk gehou. So kon dit nie aanhou nie. Uit die Kaapkolonie kon maar geen tweede predikant vir Transvaal gekry word nie, en daarom het die mense hulle maar weer na Holland gewend om geestelike hulp. Die Transvaalse Goewernementsekretaris in daardie dae was A. F. Schubart, en hy het president Pretorius se aandag gevestig op sy universiteitsvriend proponent A. J. Begemann, en so het hulle met mekaar in korrespondensie geraak. Die verteenwoordiger van Transvaal in Nederland was professor U. G. Lauts en president Pretorius het ook aan hom geskryf en die uiteindelike gevolg was dat proponent Begemann bereid was om 'n beroep na Transvaal aan te neem op die volgende voorwaardes:

1e. Die salaris sal £225.0.0. per jaar bedra;
2e. Die weduweepensioen sal £25.0.0. per jaar wees;
3e. Die salaris gaan in op die dag van aankoms te Durban, waar hy kosteloos afgehaal sal word;
4e. Hy sal in die Kerk gelyke regte met ds. Van der Hoff hê, en om die beurt sal hulle praeses of scriba van die Algemene Kerkvergadering wees, wat onafhanklik van die Kaapse Sinode is;
5e. Die reiskoste sal nie deur Transvaal maar deur Holland betaal word;
6e. Hy moet hom voor sy vertrek deur die Haagse Kommissie laat orden.

Professor Lauts het aan president Pretorius geskryf dat proponent Begemann bereid was 'n beroep aan te neem en het aan die Kommissie wat vroeër in Amsterdam gevorm is met die doel om die Transvaalse Voortrekkers in hul geestelike behoeftes te hulp te kom, gevra of steun gegee kan word in verband met die reiskoste.

Hierdie Kommissie het in 1853 'n brosjure uitgegee met die veelseggende titel: *Beroep op de Christelijke Hulpvaardigheid in Nederland ter voorziening in de godsdienstige en zedelijke behoeften der Kaapsch-Hollandsche Uitgewekenen, Benoorden de Vaalrivier, in Zuid Afrika.*

In hierdie brosjure is 'n kragtige beroep gedoen op die volk van Nederland vir geldelike bydraes om predikante na Transvaal te kan stuur. Daar het genoeg geld ingekom vir die uitsending van drie predikante en die eerste wat uitgestuur is, was ds. P. A. C. van Heyningen wat na Lydenburg is. Die Amsterdamse Kommissie het toe aan ds. Van der Hoff geskryf dat daar genoeg geld was vir nog twee predikante. Maar daar was swarigheid om die reiskoste van ds. Begemann te betaal, sonder dat hy 'n beroep uit Transvaal kon voorlê. Die tiende Algemene Kerkvergadering wat in September 1859 op Pretoria saamgekom het, het hierop twee blanco-beroepsbriewe aan die Amsterdamse Kommissie gestuur. Dit was deur al die lede van die Algemene Kerkvergadering onderteken, asook deur president Pretorius, die Goewernementsekretaris en die Voorsitter van die Volksraad.

By ieder van hierdie blanco-beroepsbriewe is ook nog die volgende begeleidende skrywe gevoeg:

Pretoria, den 13den September 1859.

Wel Eerw. Zeer Geleerde Heer!

Wij achten het noodzaakelijk u bij nevensgaand beroepsbrief eenige ophelderingen te geven. De plaats Uwer bestemming is niet bepaald in denzelve genoemd en gij zoudt daaruit kunnen afleiden, dat Uwe standplaats geheel onbestemd was. Er zijn echter vele bloeiende plaatsen, welke een predikant zeer behoeven, en meenen het voor u en de gemeente wenschelijk te zijn, dat gij zelf Uwe keus op een derzelve vestigen zoudt.

Gij zult ligtelijk kunnen beseffen, dat in een jeugdigen Staat, vele der dingen gemist worden, welke den beschaafden Europeër eene behoefte geworden zijn; nogtans leert ons de ondervinding dat het wonen in ons midden niet altijd onaangenaam is, vooral daar wij van harte voornemens zijn, door erkentelijkheid en liefde U, zoveel in ons is, te vergoeden wat gij ontberen zult.

De bezoldiging, welke wordt aangeboden, is wel niet ruim, maar toch voldoende om in al Uwe behoeften en die van Uw huisgezin te voorzien. Zij wordt U door de regering gewaarborgd en wij hebben geen enkele reden om te twyfelen aan de geregelde uitbetaling van dezelve.

Wij wenschen Uwe spoedige komst in ons midden, hopende dat gij het Evangelie zuiver zult prediken, zooals hetzelfve in die formulieren onzer kerk wordt verklaard.

Indien wij mogten veronderstellen dat gij gehuwd waart, zoo zouden wij U mededeelen dat, ingeval wij, wat God verhoede, U door den dood moesten verliezen, wij zoveel in ons vermogen is, voor Uwe nagelatene betrekkingen zullen zorg dragen.

Er is bovendien vanwege de K. Sinode, op billijke voorwaarden, een ruim pensioen verzekerd.

U Godes besten zegen toewenschenden, teekenen wij ons na heilbede,

Uwe dw. en liefhebbende broeders in den Heere Jezus Christus,

D. Van der Hoff v.d.m.
Praeses en scriba.

(Verder geteken deur al die lede van die Algemene Kerkvergadering, die Staatspresident en die Goewermentsekretaris).

Hierdie blanco-beroepsbriewe het in December 1859 die Amsterdamse Kommissie bereik. Een daarvan is oorhandig aan proponent Begemann, en die ander aan proponent G.W. Smits, die latere Rustenburgse predikant. Adriaan Jacob Begemann is op 15 Junie 1831 te Dongen gebore, waar sy vader predikant was. Hy het uit 'n priester-familie gestam soos hy dit meermale uitgedruk het. Nie alleen sy vader was predikant in die Hervormde Kerk van Nederland nie, maar ook sy een broer, verskillende neefs en kleinneefs, vyf ooms, sy grootvader en drie oud-ooms, en verskeie neefs van sy vader en nog meer familielede. Nadat hy die beroep na Transvaal aangeneem het, is hy op 7 Maart 1860 in die Grote Kerk van die Hervormde Gemeente Den Haag as predikant van Transvaal georden deur die „Commissie voor de zaken der Protestantsche Kerken in Nederlands Oost en West Indië", dieselfde Kommissie wat in daardie dae ook die predikante vir die Kaapse Kerk georden het, en deur wie ds. D. Van der Hoff ook georden is. Die bevestiger was ds. J. W. Haverkamp Begemann en aan die handoplegging het verskillende predikante deelgeneem, o.a. ds. E. de Willigen, voorsitter van die Haagse Kommissie, asook dr. G.A. van Limburg Brouwer, die sekretaris van die Amsterdamse Kommissie wat die geestelike belange van Transvaal wou behartig. Op 24 April het hy uit Nederland met die seilskip Johanna Maria vertrek en op 21 Junie het hy in Tafelbaai aangekom. Op Sondag 24 Junie het hy in die Groot Kerk in Kaapstad die diens vir dr. S. P. Heyns waargeneem en oor Matteus 18



*Adriaan Johannes Begemann, gebore te Dongen, Nederland, op 15 Junie 1831, oorlede te Pretoria 15 November 1925, en sy eggenote Johanna Hermina Goetz. Hy was die eerste predikant van Pretoria.*

vers 32 „Al die schuld heb ik u kwijtgescholden" gepreek, en op 30 Junie is hy by die Aktuarius van die Sinode, ds. A. Fauré gelegitimeer en nog dieselfde dag het hy sy reis per skip na Natal vervolg waar hy met ossewaens afgehaal is. Langs die pad het hy op verskillende plekke gepreek, o.a. te Utrecht en op versoek van die kerkraad veskeie nuwe belydende lidmate aangeneem en bevestig. Op 8 Desember het hy op Potchefstroom aangekom waar hy by ds. Van der Hoff tuis gegaan het en die dienste op de 9e en 16e waargeneem het. Op 20 Januarie 1861 het hy saam met ds. Van der Hoff die nagmaal op Rustenburg bedien, waarop hulle saam na Pretoria is waarheen ds. Begemann intussen beroep is. Op Sondag 27 Januarie is hy deur ds. Van der Hoff bevestig. Die opkoms van die gemeente was baie groot. In sy bevestigingsrede het ds. Van der Hoff in herinnering gebring dat die land 'n beskaafde land genoem kon word in vergelyking met agt jaar gelede toe hy hier gekom het. Daar was nou meer orde in die samelewing. Hy het daaraan herinner hoe hy op sy ampsreise baie keer in gevaar verkeer het om deur die Kaffers vermoor te word. Ds. Begemann het in die middag sy intreepreek gehou. Maandagmôre was daar volgens die ou gewoonte van daardie dae ook nog weer kerk en

het ds. Begemann 'n paar nuwe belydende lidmate bevestig en ongeveer 40 kinders gedoop. Op Dinsdag het ds. Van der Hoff die volgende afskeidsadres van die fungerende staatspresident ontvang:

Pretoria, 29 Januari 1861.

WelEerw. Zeergel. Heer!

Ik gevoel mij ten hoogste verpligt u eerw. mijnen hartelijken dank te betuigen voor al uwe zorgen en moeiten aan ons betoond, door ons met geestelijk voedsel te verzadigen, en de opofferingen, die U Eerw. telkens voor ons gedaan hebt ons te bezoeken.

Wij hopen dat, ofschoon wij ook door uwe medewerking eenen leeraar alhier hebben verkregen, ons niet te vergeten, maar steeds in liefde aan uwe broeders en zusters zult blijven gedenken en ons voortdurend nog met uwe hulp zult bijstaan.

Ofschoon onze dank nietig als zij is, echter welgemeend, zoo zullen wij steeds van den Allerhoogste afsmeken dat Hij uw Eerw. met uw huisgezin moge zegenen en Hij u vergelde de zorgen aan ons besteed.

Mij voortdurend in U Wel Eerw's aandenken aanbevelende, ben ik met hoogachting

Wel-Eerw. Heer!

U Wel-Eerw. dienstw. Dienaar

St. Schoeman, Fung. President.

Voor die koms van ds. Van der Hoff in Transvaal was die bevolking volslae herderloos en die Kerk ongeorganiseer. Maar sy koms het die moeilikhede slegs gedeeltelik opgelos. In die jare 1853 tot 1861 was hy die enigste predikant en moes die hele land van oos na wes en van noord na suid met die ossewa deurkruis. Aan 'n intensiewe organisasie kon onder sulke omstandighede nie begin word nie. Pretoria was dan ook wel 'n selfstandige gemeente, met 'n kerkraad, maar was van 'n gereëlde kerklike bediening verstoke. Eers met ds. Begemann kon 'n aanvang gemaak word met 'n behoorlike organisering van die gemeente. Maar ook hy het nog 'n verbasende groot oppervlakte gehad wat hy moes bearbei, en dit het die latere distrikte Waterberg en Heidelberg en die Witwatersrand omvat. Dit was skraal bevolk, sonder behoorlike paaie, en die wilde roofdiere was vir die reisiger 'n voortdurende gevaar. In die dorp het maar 'n stuk of wat huisies gestaan. Die pastorie, gebou deur Skinner en Devereux, was 'n eenvoudige geboutjie met 'n grasdak en grondvloere, sonder plafon. In dieselfde jaar toe ds. Begemann sy intrek daarin geneem het is 'n ve-



*Die kerkgebou soos vergroot in* 1865.

randa aan die voorkant gesit en op die pastorie-erf 'n stal gebou, want die huisbesoek moes te perd geskied. Ds. Begemann was met sy aankoms op Pretoria nog ongetroud, en is eers op 14 Mei 1862 te Potchefstroom deur ds. Van der Hoff in die huwelik bevestig met mej. Johanna Hermina Goetz. Hy was stip en nougeset, streng in sy optrede en kon geen verkeerdhede verdra nie. Veral teen dronkenskap, iets wat in daardie dae gladnie tot die seldsaamhede behoort het nie, het hy baie skerp gehandel. In sy optrede was hy deftig maar tog eenvoudig. Hy was 'n goeie prediker en in die eerste jare van sy optrede was die opkomste na die kerk goed en het die aanbou van 'n vlerk aan die kerkgebou nodig geword. Dit het deur die oorspronklike bouers Skinner en Devereux in 1865 geskied, terwyl die mooi trapgeweltjies toe ook aangebring is en in 1867 het Skinner en Devereux die banke vir die kerk gemaak, want voorheen moes iedere kerkganger sy eie stoel saambring. In 1864 het J. H. M. Struben en sy eggenote Catharina Anderson aan die gemeente 'n silwer nagmaalservies geskenk. Die kerkgebou is in die vroeëre jare ook as skoollokaal gebruik, en ds. Begemann het hom baie vir die onderwys beywer. En tog, die groei van die Republiek sowel as die groei van die Kerk, die groei van dorp en distrik sowel as die groei van die gemeente is baie belemmer deur die moeilike ekonomiese toestande. Die land was arm, geld was skaars. Ds. Begemann het wel net soos die ander predikante van die Ned. Hervormde Kerk, wat die Staatskerk was, hulle traktement van die Staat ontvang, maar die Staat het self aan 'n kroniese geldgebrek gely en nie altyd geld gehad om die predikante sowel as die amptenare te betaal nie. Dit het dan ook meermale gebeur dat ds. Begemann maande en maande moes wag op uitbetaling van sy salaris. En as hy eindelik iets ontvang dan was dit in papiergeld wat baie ver benede die waarde gedaal het sodat daar byna niks voor gekoop kon word nie. Prof. Jan Lion Cachet wat in vroeër jare predikant van die Gereformeerde

gemeente van Rustenburg was en hierdie arm-jare deurgemaak het, het die volgende beskrywing daarvan gegee:

> Men vergunne ons eens een schets te geven van het leven der leeraren in Transvaal in dien tijd. Zie hem in eene kleine pastorie, een huis met stroo gedekt, een grondvloer. Het salaris is nominaal zegge £250.-, doch in het wezen der zaak veel minder, daar dit salaris grootendeels wordt uitbetaald in banknoten, die zoowat 2/6 per pond waard zijn. Vleesch komt zelden op tafel. De predikant die niet zelf een beest slachten kan, heeft gebrek; want een slachter wordt er niet gevonden. Koffie en suiker, vooral koffie is om zoo te spreken een onbekende zaak, gebrande garst, of wortelen of de wortel van den witgatboom moeten in de plaats daarvan dienen. Zoo nu en dan is er eene oude moeder in Israël, wat vermogend, die, als zij ter kerke komt, voor den jongen leeraar, die zij als een vader acht en als een zoon liefheeft, een klein zakje „regte koffie" medebracht, dat als een schat weggestoken wordt en zorgvuldig wordt opgeborgen. Er is gebrek aan vleesch, maar daar komt Br. A. met een schapenbout aandragen. Hij was op tocht geweest naar de O.V.S. en heeft zijn limoenen voor slachtschapen verruild. Aan den leeraar wordt gedacht. Er is gebrek aan vleesch, maar daar komt Br. B. die in het jagtveld geweest is en brengt zeekoespek en buffel-biltong en ander vleesch mede. Ja wat meer is, hij geeft den leeraar een partijtje stroppen, riemen of zweepen die de leeraar o zoo goed kan gebruiken, daar de winkelier C. die geen banknoten wil aanneem, volkomen bereid is om voor deze het noodige in 's leeraars huis af te staan; stroppen, riemen en zweepen gelden toch als goud. Vraag toch in de pastorie niet een vuurhoutje om uw pijp aan te steken; een doosje vuurhoutjes kost 2/6 en is veilig geborgen in de slaapkamer voor onvoorziene gelegenheden. Het zwarte pak van den leeraar vraagt bepaald vernieuwing. Met een handvol banknoten stapt Zijn WelEerw. de winkel in; maar met een blik van verachting ziet de winkelier het geld aan; een £30 is er tenminste noodig, en dit laat de kas van den leraar niet toe. Maar, geen nood, een kaffer wordt gezonden naar ou Broeder F. en als die kaffer wederkomt, dan is hij vergezeld van een wel gehoornde Afrikaansche os, die niet met verachting, maar met welgevallen door den winkelier wordt



*Francois Alwyn Smit,* 16 *Sept.* 1817—9 *Jan.* 1906, *en sy eggenote Elizabeth Wilhelmina Venter, 7 Feb.* 1822 *tot* 14 *Mei* 1898. *In die dae van ds. Begemann was hy diaken van Pretoria. Sien oor hom. Almanak Ned. Herv. Kerk* 1951, *bls.* 102—106.

beschouwd en met het e.k. nachtmaal verschijnt dan ook de leeraar in blinkend zwart gewaad.

Aan brieven schrijven doet ZEerw. niet veel. Eenmaal per week komt de kafferbode, als hij tenminste niet op zij gegaan is om eerst bij een zijner vrienden een kafferdans bij te wonen, en brengt de brieven en couranten van de hoofdstad. -De brieven moeten worden beantwoord; doch vanwaar het posgeld. De regeeringsbanknoten worden door het regeeringsposkantoor niet aangenomen; er moet harde geld zijn, zoo is de wet. Neem het dan ook den leeraar niet kwalijk als hij Zondags vóór de preek begint eens rondkijkt, of er misschien niet iemand in de kerk is, van wien hij verwachten kan dat hij een stukje harde geld in het collectezakje zou geven. Hij heeft immers afgesproken met den kerkraad, dat al het harde geld dat in de kerk inkomt, aan hem zal worden gegeven; maar wat zijn die ronde papiertjes, dit uit den hoed of collecte-zakje der diakenen komen? Het zijn „Goedvoors" door de kerk uitgegeven, door den diaken-kassier geteekend om voor banknoten uitgewisseld te worden. Zoo kan nu ook ieder weer zijn kerkgeldje, 6d. of 3d. als is het dan ook van papier, in het zakje gooien.

Die kerkraad het met die koms van ds. Begemann in 1861



*Frederik Kosten Maré, gebore 27 Nov. 1821, oorlede 4 Januarie 1895. Hy was in 1864 ouderling van Pretoria, en daarna landdros Wakkerstroom, en van 1866 tot aan sy dood landdros van Heidelberg.*

bestaan uit ouderlinge J. F. Schutte, en P. A. Minnaar en diakens J. L. Erasmus, P. J. Barnard, H. S. Pretorius en S.A.J. Bothma, 'n Interessante figuur onder die kerkraadslede was Francois Alwyn Smit. Sy bynaam was Houthotnot, en hy was van 1863 vir enige jare lank diaken. In 1899 het hy belangrike herinneringe uit sy lewenservaring opgestel en in die lig gegee. [4])

In die eerste jare van die bestaan van Pretoria was die Hervormde gemeente die enigste gemeente wat daar was en ds. Begemann was gedurende etlike jare die enigste predikant op die dorp. In 1866 het die Gereformeerde gemeente wat in die jaar te vore gestig is, sy eerste predikant gekry in die persoon van ds. N. J. R. Swart.

In 1869 is 'n Engelse gemeente (Anglikaanse) gestig en is Eerw. Joseph Wills as eerste predikant geïnstalleer. 'n Lutherse sending gemeente is betreklik vroeg begin en in 1870 is 'n Lutherse blanke gemeente gestig met sendeling F. C. A. Grünberger as eerste predikant. In 1867 het ds. F. Lion Cachet 'n Nederduits Gereformeerde Gemeente in die distrik gestig, maar dit het klein en kwynend gebly en het nooit 'n eie predikant gehad nie, en ook nie 'n kerkgebou in die dorp nie, maar het alleen 'n klein geboutjie aan Elandsrivier gehad.

---

[4]) Sien oor hom *Almanak Ned. Herv. Kerk* 1951, bls. 102 – 106

Ds. Begemann het meermale in die distrik buitedienste gehou en kinders gedoop. Daar was veral twee plekke wat belangrike kerkplekke was en waar op gesette tye ook die avondmaal gevier is, naamlik Suikerboschrand en Waterberg. In 1864 het die mense van Suikerboschrand besluit om daar 'n kerk te bou, en op 17 Oktober het ds. Begemann die hoeksteen daarvan gelê. Dit was op die plaas Langelaagte, en in 1865 het die Volksraad besluit om dit as 'n dorp uit te gee, met die naam Heidelberg, en in dieselfde jaar het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering dit as 'n selfstandige kerklike gemeente erken, met ds. Begemann as konsulent. Die Volksraad het die jaar daarop die hele Suikerboschrand as afsonderlike distrik verklaar. Hierdie gemeente het reeds in 1868 'n eie predikant gekry in die persoon van ds. N. J. van Warmelo, wat na sy bevestiging deur ds. Begemann op 21 Junie sy intreepreek gehou het. In Waterberg het die mense ook daarna gestreef om 'n selfstandige gemeente en distrik te vorm, en het hulle 'n dusdanige versoek aan die Kerkraad van Pretoria gerig. Die kerkraad het hierdie versoek ondersteun, en dit met 'n aanbeveling vir goedgunstige oorweging na die Algemene Kerkvergadering deurgestuur, en hierdie liggaam het Waterberg dan ook in November 1865 tot 'n selfstandige gemeente verklaar, en ds. G.W. Smits as konsulent benoem. Die jaar daarop het die Volksraad besluit dat dit ook 'n afsonderlike distrik sou vorm. Met hierdie vorming van Heidelberg en Waterberg as afsonderlike gemeentes, het die grense van die gemeente Pretoria aanmerklik kleiner geword en dit het die bearbeiding ten goede gekom en 'n intensiewer bewerking meer moontlik gemaak.

In die jaar 1865 het ds. Frans Lion Cachet sy skeuringswerk op kerklik gebied in Transvaal begin. [5]) Hy het gemeen om sy groot aanval tydens die Algemene Kerkvergadering, wat in November van daardie jaar te Pretoria gehou is, te loods. Die Hervormde Kerk is deur hom van alles en nog wat beskuldig. Dit sou liberaal wees; die predikante sou liberaal wees; die naam *Hervormd* sou liberaal en onwettig wees; ja die Hervormde Kerk sou gevaarlik vir die rus, die vrede en die welvaart van die Republiek wees! In die gemeente Pretoria het dit 'n mate van verwarring veroorsaak, en daarom het ds. Begemann dit nodig geag om die volgende ope brief aan die gemeentelede te rig:

5) Sien oor hom *Hervormde Teol. Studies* Augustus 1952, bls. 181 — 231.

Pretoria, 29 November 1865.

Aan de ledematen der Ned. Herv. Gemeente van Pretoria.

Geliefde Gemeente, Broeders en Zusters in onzen Heere Jezus Christus!

De God van alle genade zij U ten goede nabij in onzen Zaligmaker en Heer Jezus Christus en de troostvolle gemeenschap des Heiligen Geestes.

De ondergeteekende, Uw leeraar en belangstellende vriend, gevoelt de behoefte om een woord van besturing, vertroosting en bemoediging tot U te richten.

Onze zwaar bewogen Gemeente en de gevaren waaraan de Gemeente is blootgesteld, dringt mij om U op te wekken tot standvastigheid, en getrouwheid aan Uwe roeping als gemeente des Heeren; levendig kan ik mij voorstellen hoe vele gemoederen bewogen zijn bij het vernemen van wat geschiedde bij gelegenheid van de zitting van Uw Algemene Kerkvergadering alhier op den 20 November 1865 en volgende dagen, toen de predikant eener Gereformeerde Gemeente van Utrecht als aanklager tegen Uwe predikanten en Hooge Kerkvergadering optrad.

Genoemde predikant beroemt zich, dat hij onze Kerken en Gemeenten een doodelijken slag heeft gegeven. Ik ontken dit. Wel is waar heeft Uwe Kerkvergadering niet geantwoord op de beschuldiging van ds. Cachet haar aangewreven, maar heeft dan altijd de luidruchtigste spreker het meest gelijk? Ook beschouwt Uwe Kerkvergadering zich niet geroepen, om zich door ds. Cachet een geloofsondersoek te laten afnemen. Ik acht het zelf niet nodig de gesprokene woorden van Ds. Cachet te weerleggen. Zijn bedoeling en woorden zijn openbaar geworden. Op een punt wensch ik de Gemeenten opmerkzaam te maken.

Vreest niet Geliefden, dat de predikanten en opzieners Uwer Gemeenten de grondvesten van Uwe Kerk en van Uw geloof zullen bewegen. Vreest niet, dat dit door hen gedaan of getracht is. Laat U niet beroeren door beweegredenen, die een schijn hebben (Coll. 2 vers 4).

Gij allen, die tot hiertoe in de kracht Gods gewaakt hebt en bewaard zijt om niet door allen wind der leer te worden omgevoerd (Ef. 2, vers 14), ik vraag U om getrouwheid niet aan menschen maar aan Uwer Kerk hier te lande.



*Martinus Wessel Vorster, gedurende verskeie jare ouderling van die gemeente, gebore 18 Oktober 1827, en oorlede 15 Julie 1902. Hy was lid van die Uitvoerende Raad van die Republiek, en in 1872 waarnemende Staatspresident.*

Ik vraag U om getrouwheid aan de belijdenis van dien Koning, die meer is dan Jona, meer is dan Salomo, meer dan de tempel (Matt. 12 vers 41, 42), meer dan elke offerande en het einde van alle offeranden welke is Gods eenig geboren Zoon, onze Heer. Weest dan niet vele meesters, want een is Uw meester, namelijk Christus.

Met de bede dat de Allerhoogste zelve door den Heiligen Geest Uwe harten verzegele tot alle goede werk, en dat gij onberispelijk moogt gevonden worden in de toekomst van onzen Heere Jezus Christus,

Blijft ik, Waarde Gemeente,

Uw heilbiddende Leeraar,

A. J. Begemann.

Ook het ds. Begemann saam met kerkraadslede in die distrik verskillende samekomste gehou, om die mense teen die veldtog van ds. Cachet te waarsku. Die eerste hiervan het hy op 10 Januarie 1866 saam met ouderling H. S. Pretorius op die plaas van Wynand Pretorius gehou; verder op 16 Januarie saam met ouderling I. M. Prinsloo by C. Minnaar; op 17 Januarie by veldkornet Ls. Meyer en op 18 Januarie by Coenraad Vermaak Sr.; met diaken J. J. Grobler op 23 Januarie by F. Strydom aan die Suikerboschrand; en 25 Januarie ook saam met diaken Grobler by M. W. Vorster aan die Witwatersrand.

216
509

# ACTE VAN TRANSPORT.

**Kantoor te** [illegible]

***Zy het by deze kennelyk,*** *dat op heden den* [illegible] *dag der maand* [illegible] *des jaars onzes Heeren* 186 [illegible] *voor my* [illegible] *Landdrost van* [illegible], *is in eigen persoon gecompareerd* [illegible]

*die verklaart heeft aan* [illegible] *te hebben afgestaan en overgemaakt, gelyk hy by deze werkelyk afstaat en overmaakt aan* ~~*hem den*~~ *gezegden* [illegible] *of dan wel* ~~*zyne*~~ *wettige Erfgenamen, Executeuren, Administrateuren of Volmagthebbers, zekere* [illegible] *gelegen* [illegible] *welke* [illegible] *tot op den datum van het passeeren der Acte van Transport de wettige en onbelemmerde eigendom geweest is van hem, den bovengenoemden* [illegible]

*Op grond waarvan meermelde Comparant* [illegible] *renuncieerenden zoowel voor zichzelven als voor zyne Erfgenamen, Executeuren, Administrateuren of Volmagthebbers alle regten titels of aanspraken welke hy te voren op den voornoemden grond heeft gehad, ten faveure der gemelden Koopers* [illegible] *tevens erkent en verklaart hy zich van dien oogenblik af geheel ontzet en los van bovengemelde bezitting, en dat uit kracht van deze Acte van Transport de gezegde* [illegible] *of zyne wettige Erfgenamen, Executeuren, Administrateuren of Volmagthebbers, thans heeft, of hebben en van nu af zal of zullen volkomen regt hebben op meermelde* [illegible] *volgens costume locaal (plaatselyk gebruik;) behoorende verder den aldus verkochten en overgemaakten eigendom te zullen vrywaren en ontheffen van alle onderpand of Hypotheek, hoe ook genaamd, volgens de bestaande wetten wegens het Koopen of Verkoopen van Landgoederen. Het Bestuur behoudende echter zyn regt.*

*En ten laatste erkent de genoemde* [illegible] ~~*insgelyks de som van*~~ [illegible] ~~*zynde de bedongene Kooprys van gemelden eigendom, ten volle te hebben ontvangen.*~~

*In getuigenis waarvan ik, de Landdrost voornoemd, met den Comparant mede deze Acte van Transport onderteeken.*

*Aldus gedaan en getransporteerd op het Landdrost Kantoor, te* [illegible] *op den* [illegible] *der maand* [illegible] *in het Jaar Onzes Heeren Een Duizend Acht Honderd* [illegible]

*In myne presentie*

[illegible]

**Landdrost.**

*Transport van die Kerkplein aan die Ned. Hervormde Gemeente.*

Die beweging van ds. Cachet het in Pretoria dan ook geen ingang gevind nie. Wel het hy in 1867 aan Pienaarsrivier 'n klein gemeentetjie opgerig wat egter so'n kwynende bestaan gehad het dat dit toe dit in 1885 opgehef is, slegs 80 belydende lidmate getel het.

Die gemeente het 12 jaar na sy stigting eers van die Kerkplein transport gekry. Waar met die stigting van die dorp die Kerk 'n leidende aandeel gehad het en die Kerkplein die allereerste stuk was wat uitgemeet is, was die eiendomsreg van die gemeente daarop so vanselfsprekend dat eers in 1867 stappe geneem is om dit op naam van die gemeente te transporteer. Twee invloedryke persone, ouderlinge H. S. Pretorius en M. W. Vorster, het op 8 April 1867 president M. W. Pretorius hieroor gaan spreek en hy het nog dieselfde dag die Kerkplein op naam van die gemeente laat transporteer.

Soos reeds eerder opgemerk is, was ds. Begemann baie reguit en streng, maar hy was ook skerp in sy opmerkings, en daarby nie bepaald takvol nie, sodat hy meermale met sy gemeentelede in botsing geraak het. In die jaar 1864 was die geestestoestand in die gemeènte nie baie hoog nie en verskillende persone het met mekaar op 'n gespanne voet gestaan. Op 5 Januarie van daardie jaar het die burgeronluste wat reeds geruime tyd geheers het, in die distrik Pretoria op 'n gewapende botsing uitgeloop, waarby 'n paar persone gesneuwel is. Dit het onder bepaalde vooraanstaande families 'n verbittering teenoor mekaar veroorsaak. Maar nou het ds. Begemann 'n onverstandige daad gedoen. Met die nagmaalsviering op 2 en 3 Julie het hy sonder raadpleging van die kerkraad op Saterdagmiddag met die voorbereidingsdiens afgekondig dat hy die volgende dag geen avondmaal en geen doop sou bedien nie, en daarmee sou wag totdat die gemeente in woord en daad sou toon dat daar ware godsdienstige belangstelling bestaan. Hierdie ontakvolle en onkerkregtelike handelwyse, waardeur hy die hele gemeente somaar op eie gesag onder sensuur geplaas het, het 'n opskudding veroorsaak. Verskeie lidmate het by die kerkraad daarop aangedring dat ds. Begemann beweeg moes word om van sy besluit af te sien, en vyf weke later het hy dan ook inderdaad bekend gemaak dat hy weer die sakramente sou bedien. Die skadelike gevolge het egter nie uitgebly nie.

In dieselfde en in die volgende jaar was daar 'n ander moeilikheid in verband met die opening van die Volksraad. Artikel 54 van die Grondwet het vereis dat die sitting van die Volksraad aan die begin en aan die end „Zal met een gepast gebed geopend en gesloten worden", en die Reglement van Orde het in verband met die opening bepaal:

Art. 62 - Zoodra Zijn Hoog Ed. de President ter vergadering is binnen geleid, wordt door den Leeraar der

Ned. Herv. Kerk van de plaats waar de zitting is, of, indien die niet tegenwoordig is, door eenigen anderen tegenwoordig zijnde Leeraar, die daartoe voor of door den Voorzitter schriftelijk is uitgenodigd, een gebed gedaan.

Art 63 - Ingeval er geen Leeraar der Ned. Herv. Gemeente aanwezig is, wordt een gebed gedaan door den Voorzitter, of een door hem daartoe aangewezen lid, of door eenig ander persoon, door hem daartoe uitgenodigd.

Nou het dit gebeur dat toe ds. Begemann met die sluiting van die Volksraad op 20 Februarie 1864 uitgenooi is om die dankgebed te doen, hy die volgende brief aan die Voorsitter gerig het:

Wel Ed. Heer!

By deze heb ik de eer U Ed. schrijven van heden te beantwoorden. Het is mij door bezigheid voor morgen niet mogelijk op heden aan U Ed. geeerd verzoek te voldoen.

Ik houd mij verzekerd dat U Ed. met die Achtbare en welgezinde leden van den Volksraad mij dit — om de alleen genoemde reden — niet ten kwade duiden zult.

Ook zonder daartoe opgewekt te zijn ben ik bereid om in de Godsdienstoefening, op morgen des Allerhoogsten heil af te smeeken over den arbeid van den Ed. Achtb. Volksraad in de afgeloopen week.

Ik ben WelEd. Heer,

U Ed. Ond. en heilwenschenden Dienaar

A. J. Begemann, Predikant.

Die Volksraad het sy verontskuldiging aangeneem en die Goewernementsekretaris het die dankgebed uitgespreek. Dit het dan ook geen onvriendelike verhouding veroorsaak nie. en met die Volksraadsitting van September en Oktober van dieselfde jaar het ds. Begemann die gebede by die opening en die sluiting gedoen. Maar toe die Volksraad op 1 Junie 1865 weer saamkom, het ds. Begemann op die skriftelike uitnodiging van die voorsitter vir die openingsgebed as volg geantwoord:

Edele Heer,

Ik heb de eer de ontvangst te erkennen van U Ed. Schrijven van heden.

Steeds was ik bereid om aan de Overheid des lands de schuldige gehoorzaamheid en onderdanigheid te toonen. Nog verklaar ik mij opregt tot hetzelfde gewillig, met eerbiedig verzoek echter om ver-

schoond te blijven van 't voldoen aan het verzoek in Uw WelEd. schrijven vervat.

Met eerbied en heilbede Edele Heer, U Ed.
Uw Dienaar,
A. J. Begemann, Pred.

Die Volksraad was hieroor baie ontstemd en het die volgende brief aan ds. Begemann gestuur:

In antwoord op het schrijven van U Wel Eerw. van heden, 1sten Juni, om de zitting van den Volksraad der Z. A. Republiek te openen met een gebed, volgens art. 54 der Grondwet, besluit de Volksraad zijn leedwezen te kennen te geven, dat de Overheid van den Staat, die het Volk vertegenwoordigt, geene ondersteuning van U Wel Eerw. ontvangt.

De Volksraad heeft moeilijke werksaamheden te verrigten voor de Republiek en wij hadden vertrouwd, dat de Dienaar van Christus Kerk zegen op ons werk zou bidden, om onze zwakke krachten te ondersteunen.

De Volksraad wil en hoopt de Kerk en onze Leeraars te helpen, en de Volksraad had van U Wel Eerw. hetzelfde verwacht.

Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het in dieselfde maand op Rustenburg saam gekom en van die weiering van ds. Begemann kennis geneem en die volgende besluit geneem wat tegelyk ook aan die Volksraad gestuur is:

De Commissie der Alg. Kerkv. in de Staatscourant van 13 Juni 1865 gezien hebbende een brief van den Hoog Ed. Volksraad aan den Wel Eerw. Heer A. J. Begemann, predikant te Pretoria, waarin scherpe bewoordingen de afkeuring wordt te kennen gegeven over het gedrag van genoemden predikant, daar hij geweigerd heeft aan het verzoek van den Volksraad te voldoen, om de zitting met gebed te openen; overwegende dat door die handelwijze een leeraar zich heeft schuldig gemaak aan minachting van het wettig Landsbestuur, en dus ontrouw wordt aan zijne roeping om der gemeente voor te gaan in behoorlijke betooning van achting voor de wettige vertegenwoordigers des lands.

Overwegende dat niemand onverhoord mag worden veroordeeld, en het raadzaam is den predikant A. J. Begemann gelegenheid te geven, zijne redenen, waarom hij dat verzoek geweigerd heeft, bekend te maken.

*Ds. Gerrit Willem Smits, gebore* 19 *Junie* 1836 *te Renkum, Nederland, oorlede te Rustenburg op* 19 *Junie* 1894.



Zoo besluit de Commissie den Wel Eerw. Heer A. J. Begemann te verzoeken om eenige inlichtingen te geven over zijn gedrag ten aanzien van den Volksraad waarom hij geweigerd heeft de vergadering met gebed te openen.

Ds. Begemann het op die Algemene Kerkvergadering van November 1868 'n verklaring gegee, maar die Vergadering was daar nie mee tevrede nie en het sy handelwyse afgekeur. Die Volksraad het hierin berus en ds. Begemann het hierna weer op die gesette tye die sittings met gebed geopen en gesluit.

In die gemeente het sommige mense egter ontevrede gebly, en vir ds. Begemann het dit nie makliker geword nie, en die goeie verhouding het skade gely. Die mense het krities teenoor hom begin staan. Sommige het daarteen beswaar gemaak dat die bediening van die doop maar een keer per maand plaas gevind het en dit 'n nuwigheid genoem waarvan die bestaansreg uit die Bybel nie bewys kan word nie. Ds. Begemann het nie die nodige tak gehad om die gemoedere tot bedaring te bring nie en die onrus het eerder groter geword. In Desember 1867 het 'n aantal lidmate onder leiding van kommandant S.T. Prinsloo en J. Botha 'n versoek aan ds. G. W. Smits van Rustenburg gerig om hulle as konsulent te kom bedien. Die beswaardes het in die wyk Elandsrivier gewoon (die latere Witfontein en Rhenosterpoort) en op 17 Februarie 1868 het ouderlinge H. S. Pretorius en J. H. de Beer en diaken P. C. Minnaar daar 'n byeenkomste gehou om die mense te probeer tevrede te stel. Dit het geblyk dat hulle wel vas aan die Kerk was, maar besware teen ds. Begemann had. Hulle het ook gesê dat die kerkraad nie 'n *kerk*raad was nie, maar 'n *predikants*raad, en daarom het hulle hul nou regstreeks tot die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gerig. Die Kommissie het hul egter daarop gewys dat alleen 'n behoorlik ingediende skriftelike klag behandel kan word waarby die klaers persoonlik moes verskyn.

'n Paar maande later het daar iets gebeur wat 'n herstel van die breuk onmoontlik gemaak het. In Pretoria was verskillende Vrymesselaars wat byna alger lid van die gemeente was, en ook troue lidmate. President Pretorius self was ook Vrymesselaar. Hulle het 'n nuwe losie gebou en in Augustus ds. Begemann uitgenooi om met die ingebruikneming daarvan 'n passende gebed te kom doen. Hoewel ds. Begemann egter self geen Vrymesselaar was nie, het hy tog gemeen dat dit beter was om aan die uitnodiging gehoor te gee. Hierdeur is die beswaardes heeltemal van hom vervreem. Twee lidmate van sy eie gemeente wat egter nie tot die beswaardes van die wyk Elandsrivier behoort het nie, naamlik Hendrik J. Schoeman en J. F. Schutte Jr., het ds. Begemann hieroor by die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering aangekla.

Die Kommissie het op 16 November 1868 op Pretoria vergader om die klag te behandel. Ds. Begemann se verdediging was dat hy meermale gevra is om 'n gebed te doen, en as hy gehoor gegee het, was daar soms mense wat daarmee nie tevrede was nie, en as hy nie gehoor gegee het nie, was daar soms ook persone wat nie tevrede was nie. Hy het volgehou dat hy met die gebed by die opening van die vrymesselaarsgebou nie teen die belydenis van die Kerk gehandel het nie, en dat hy dit alleen gedoen het omdat hy gemeen het „dat ook uit het stof in het verborgene het goede kan voortkomen". Die klaers het daarop gewys dat ds. Begemann vroeër geweier het om die Volksraad met 'n gebed te open en dat hy onrus veroorsaak het. Die Kommissie was van oordeel dat hy met die doen van die gebed hom nie strafbaar gemaak het nie, en het die klag van die hand gewys.

Daar was voor die vergadering nog 'n drietal versoekskrifte wat deur nege-en-sestig persone onderteken was en waarin hulle gevra het dat die Kommissie 'n konsulent moes benoem om hulle kerklik te bedien omdat hulle ds. Begemann nie weer as predikant wou gehad het nie. Die Kommissie het voor 'n moeilike keuse gestaan: 'n benoeming van 'n konsulent om 'n deel van die gemeente te bedien, terwyl daar 'n vaste predikant was, was kerkregtelik nie in orde nie; aan die ander kant het uit die samespreking met die vier verteenwoordigers van die memorialiste geblyk het, dat hulle beslis nie ds. Begemann wou hê nie. In die aand het daar onoffisiële samespreking tussen die Kommissie en die kerkraad plaasgevind, waar die kerkraad toegestem het dat 'n konsulent benoem kon word en die volgende dag het die Kommissie besluit dat die beswaardes vir hulle 'n konsulent kon kies. Hulle het ds. G. W. Smits gekies en hy is toe as sodanig deur die Kommissie benoem. Ds. Smits het op 1 Februarie vir die eerste maal vir die beswaardes opgetree, en wel in die kerkgebou te Pretoria. Die

beswaardes het vir hulle 'n ouderling en 'n diaken gekies om ds. Smits met kerktye behulpsaam te wees. Die ouderling was J. F. Schutte, wat vroeër reeds ouderling was, en die diaken was G. J. Snyman. Die Algemene Kerkvergadering wat op 29 November 1869 op Heidelberg saam gekom het, het die hele aangeleentheid uitvoerig behandel. Ouderling Schutte en diaken Snyman asook kommandant S. T. Prinsloo was in die vergadering aanwesig, en het die belange van die beswaardes bepleit. Hulle is as selfstandige gemeente erken onder die naam *Nederduitsch Hervormde Gemeente van Pretoria onder Consulentschap van den Predikant G. W. Smits,* en ouderling Schutte en diaken Snyman is hierop as afgevaardigdes van die nuwe gemeente erken en aan hulle is sitting in die Vergadering verleen. Die Algemene Kerkvergadering het egter bepaal dat die nuwe gemeente geen aanspraak op die eiendomme van die ou gemeente van Pretoria kon maak nie. So het Pretoria nou uit twee Hervormde Gemeentes bestaan: die ou gemeente wat in 1855 deur ds. Van der Hoff gestig is en waarvan ds. Begemann die predikant was, en die „Ned. Herv. Gemeente onder consulentschap van den Predikant Smits", waarvan die stigtingsdatum 29 November 1869 was. Twee gemeentes onder dieselfde kerkverband en met dieselfde kerklike grense. Hierdie nuwe gemeente wat in die spreektaal as die Konsulentsgemeente van Pretoria bekend was, het sewentien jaar later 'n leidende aandeel in die loop van sake in die Kerk geneem.

Die toestand het in Pretoria tog nog gespanne gebly. Met die stigting van die Konsulentsgemeente in Pretoria het die posisie van ds. Begemann in die Kerk en in sy gemeente nie verbeter nie. Hy was ook geïrriteerd. In die begin van 1872 was daar 'n nuwe moeilikheid. Ds. Begemann het die akademiese vraagstuk van tekskritiek in die gemeente gebring. Hy het eers in 'n privaatgesprek en daarna in 'n kerkraadsvergadering gesê dat 1 Johannes V vers 7, later in die Bybel sou ingevoeg wees en daarin nie behoor nie, en net so ook die eerste verse van die agste hoofstuk van die Evangelie van Johannes. En ook „dat men groote oogen zoude opzetten, indien alles bekend werd wat hij wist". Die kerkraad kon dit nie hierby laat nie en het hom by die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering aangekla. Hierop het hy by die kerkraad aansoek gedoen om as predikant sy ontslag te neem, want hy het besef dat die storm hierdie keer nie bedwing kan word nie, maar wou egter eers dat die saak deur die Kommissie afgehandel sou word voordat hy sou aftree. Die Kommissie het op 11 Maart in Potchefstroom vergader en die volgende uitspraak gedoen:

Het vraagstuk waarover gehandeld is, is niet eene questie van leer, maar van wetenschap, en de drie ouderlingen, zitting hebbende in deze Commissie en de meerderheid uitmakende, verklaren zich onbevoegd eene beslissing te nemen in zaken, die uitsluitend behooren tot het gebied der theologische wetenschap, en aan de godgeleerden van beroep moeten worden overgelaten.

Maar juist omdat het eene zaak van wetenschap is en door verschil van gevoelen als twyfelachtig moet worden aangemerkt, wenscht de heele Commissie van hare zijde het duidelijk te doen uitkomen, dat zij elke daad, die strekken kan om het gezag van den Bijbel bij de gemeente te verminderen, afkeurt, als zijnde gevaarlijk, ontijdig en onnoodig.

Gevaarlijk, omdat daardoor de deur wordt opengezet voor minachting van den Bijbel.

Ontijdig. De uitkomsten van de onderzoeking der Godgeleerden zijn zoo twijfelachtig, en er bestaat zooveel verschil van gevoelen dienaangaande, dat het geheel ontijdig kan geacht worden, de gemeente bekend te maken met de wetenschappelijke vraagstukken die zij toch niet kan beoordeelen.

Onnodig, omdat de Bijbel, zoals die thans voor ons ligt, en als zoodanig in de Nederduitsche Hervormde gemeente gebruikt wordt, voldoet aan de behoeften. om de weg der zaligheid te doen kennen, die voor de gemeente van het hoogste en eenigste belang is om te weten.

De Commissie wil de gebezigde woorden van den Predikant A. J. Begemann als zoodanig beschouwen, daar zij berekend zijn om kwaad en geen goed te doen, terwyl een dienaar van het Evangelie zich beijveren moet om te vergaderen en niet om te verstrooien, en de les van voorzichtigheid in acht te nemen, die ook in den Bijbel wordt aanbevolen.

Overwegende Art. 1 der Kerkwet, art. 41, blz. 20, artl. 6, blz. 3, zoo besluit de Commissie, gelijk bij deze besloten wordt, hare afkeuring te kennen te geven over de woorden, door den Predikant A.J. Begemann gebezigd, en veroordeelt, volgens art. 34,, blz. 31 den Predikant A. J. Begemann tot een *schorsing in de dienst van drie maanden* vanaf heden af te rekenen, met verlies van tractement.

Tevens wordt de aangeklaagde veroordeeld in de kosten dezer Commissiezitting.

Daar ds. Begemann van plan was om in elk geval af te tree, het hy onmiddellik die pastorie ontruim en 'n ander woning betrek en toe die skorsingtyd om was, het hy sy ontslag gevra en sy emeritaat verkry, en op 30 Junie sy afskeid van die gemeente geneem.

## 'N LANGDURIGE VAKATURE, 1872-1876

Niemand het vermoed dat die vakature wat deur die aftrede van ds. Begemann ontstaan het, so lank sou duur nie. Vier jaar sou die gemeente herderloos wees, en dit sou vier bewoë jare wees. Die Kerkraad het op 28 November 1872 onder voorsitterskap van die konsulent ds. N. J. van Warmelo saam gekom om 'n predikant te beroep. Daar was twee memories voor die vergadering, een deur 43 persone onderteken waarin gevra is om ds. Begemann weer te beroep, en 'n ander deur 26 persone onderteken wat gevra het dat 'n predikant sou beroep word wat die hele Bybel aanneem. Uit 'n drietal bestaande uit dr. J. J. Kotzé van Richmond, ds. N. J. van Warmelo van Heidelberg en ds. G. van Niekerk van Hoopstad, is eersgenoemde toe beroep. Dr. Kotzé het 'n paar maande te vore 'n rondreis deur Transvaal gemaak. Soos hy self na sy terugkoms in die Kaapkolonie verklaar het, het hy ,,eenigsins bevooroordeeld'' teen die Hervormde Kerk die reis begin, maar nadere kennismaking met mense en toestande het hom anders laat dink. In die Kerk self het hy 'n gunstige indruk gemaak en daarom is hy ook beroep. Maar die mense in Transvaal het egter nie geweet nie dat hy nieteenstaande sy vriendelikheid teenoor die Hervormde Kerk, sy houding teenoor die onafhanklikheid van die land dieselfde was as die van die gemiddelde koloniale predikant van daardie dae; hy was geen vriend van die Republiek as sodanig nie en het afwysend gestaan teenoor die onafhanklikheid van Transvaal, want sonder die Britse vlag kon hy geen staatkundige heil sien nie. Hy het van hierdie houding egter niks laat merk nie, maar het in die geheim die selfstandige bestaan van die twee Republieke ondergrawe. So het hy op 20 Februarie 1875 in die Richmondse weekblad *The Era* onder die skuilnaam ,,A Colonist'' 'n stuk geskryf waarin hy gewaarsku het dat die twee ,,so-called independent states of the Orange River and the Transvaal'' besig is om te sterk te word, en dat president Burgers in Europa miskien by een of ander groot moontlikheid steun vir Transvaal kon kry en dat Delagoabaai dalk in Transvaalse hande kon raak, waardeur die Engelse belange skade sou ly. Hy het verder gepleit vir 'n federasie van die twee Engelse kolonies in Suid-Afrika en die twee Republieke onder Engelse vlag. Dr. Kotzé het hierdie

artikel aan die Kaapse Goewerneur, sir Henry Barkly, gestuur en in 'n persoonlike brief verder teen die twee Republieke gewaarsku. Hy het die bevolking van Transvaal onder drie hoofde geklassifiseer: die Hollanders wat teen 'n federasie onder Engelse vlag is, die ou bevolking van die land wat teen die Britse gesag bevooroordeeld is, en die latere inkomelinge uit die Kaapkolonie wat nie teen die Britse bestuur bevooroordeeld is nie; en verder het hy sir Henry Barkly weer gewaarsku teen vriendskapsbetrekkinge tussen Transvaal en lande as Amerika en Duitsland. Die Goewerneur het hierdie briewe van dr. Kotzé aan lord Carnarvon, die minister van kolonies in Londen, gestuur.

As die Kerkraad van Pretoria met hierdie gevoelens van dr. Kotzé op die hoogte was, sou hy bepaald nooit beroep gewees het nie. Dit lyk of hy nie ongeneë was om dit aan te neem nie, en hy het dan ook aan die Kerkraad gevra om die salaris tot £400 te verhoog. Die Kerkraad wou homself nie vir hierdie bedrag verantwoordelik stel nie, maar het hom geskryf dat hy van voldoende ondersteuning van die gemeente verseker kon wees. Dit was vir hom te vaag en daarop het hy bedank.

Die Kerkraad het intussen ook nog aan die Konsulentsgemeente geskryf en gevra om weer met Pretoria saam te smelt. Maar hierdie gemeente was versigtig en wou eers sien wie in Pretoria predikant sou word voor daar oor 'n samesmelting gedink kon word. In April 1873 het die Kerkraad en die gemeente aan ds. Van Warmelo wat na Holland sou vertrek, opdrag gegee om vandaar 'n predikant vir die gemeente saam te bring, terwyl ds. G. W. Smits gevra is om so ver moontlik dienste op die dorp waar te neem.

Maar nou het daar iets gebeur wat beroering veroorsaak het. Terwyl ds. Van Warmelo nog op pad was na Holland het die Kaapstadse predikant dr. William Robertson 'n „Open Brief" gepubliseer wat hy gerig het aan dié Transvalers wat as Voortrekkers uit Swellendam afkomstig was in die dae toe hy nog daar predikant was, en hulle gewaarsku teen predikante uit Holland, en aangeraai om kwekelinge uit Stellenbosch te beroep. Dr. William Robertson was 'n Skot van geboorte en het nooit met die Groot Trek en die strewe van die Voortrekkers enige simpatie gehad nie. Op 13 Julie 1838 het hy sy Swellendamse gemeente in 'n gedrukte brief teen deelname aan die Groot Trek gewaarsku en die hoop uitgespreek dat hulle in die moorde in Natal deur Dingaan „Gods afkeuring van het geheele plan" sou bespeur. Toe hy in 1848 mede volgens wens van sir Harry Smith die Voortrekkers in die Vrystaat en Transvaal besoek het, het hy hulle met die Engelse bestuur probeer versoen, en in briewe van 23 November 1848

en 14 Februarie 1849 en 14 Maart 1849 aan sir Harry Smith het hy wenke aan die hand gedoen hoe om die Voortrekkers in Transvaal ook onder Engelse vlag te kry.

Daar het nou 'n paar proponente na Transvaal gegaan en een van hulle, proponent S. J. du Toit, het veral in noue verbinding met dr. Robertson gestaan. Du Toit was 'n goeie spreker en nadat hy 'n paar kere in Pretoria gepreek het, was die gevoelens van sommige kerkraadslede baie sterk om hom te beroep en is aan ds. Van Warmelo geskryf om nie meer in Holland 'n predikant te soek nie. Dit alles is gedoen sonder 'n offisiële besluit van die Kerkraad.

Proponent du Toit het 'n reisjoernaal gehou wat hy as verslag aan dr. Robertson gestuur het wat dit op sy beurt weer sonder voorkennis van Du Toit in die koerant gepubliseer het. In hierdie reisjoernaal sê Du Toit onder andere dat die Ned. Geref. Kerk van Cachet die „heilzame zout" wat daar nog in die Hervormde Kerk was „grootendeels reeds er uitgehaald" het. Dit het by sommige persone 'n groot ergernis gewek sodat hulle Du Toit nou glad nie as predikant wou hê nie, terwyl twee ander Kerkraadslede so onder sy bekoring geraak het dat hulle hom nou beslis juis wou hê.

Dit was die toestand wat ds. Van Warmelo na sy terugkoms uit Nederland in Pretoria aangetref het. Met die April nagmaal 1874 het hy 'n groot gemeentelike samekoms in die kerk gehou, en baie skerp gepraat. Hy het die stigting en die bestaan van die Ned. Geref. Kerk van ds. F. Lion Cachet „eene groote zonde en groote ramp voor de Transvaal" genoem, en daarop gewys hoedat die Kaapse Kerk tot vir 'n jaar gelede die Hervormde Kerk van Transvaal verag het, maar nou dat die land vooruitgaan en daar goud ontdek is, en die oorgroot meerderheid van die bevolking nieteenstaande die verdagmakende optrede van ds. Cachet tog nog aan die Hervormde Kerk trou gebly het, nou moet hierdie Kerk op 'n ander manier in hande gekry word. Hy sou dan ook nooit help om Du Toit te beroep want daarmee sou hy „aan het geknoei uit de Kaapstad de kroon opzetten", en as die Kerkraad bly volhard sou hy as konsulent bedank. Die meerderheid van die Kerkraad wou Du Toit gehad het, en ds. Van Warmelo het dan ook as konsulent bedank, en saam met hom het ouderling P. J. Muller en diakens C. J. Joubert en N. M. Prinsloo as Kerkraadslede bedank.

So was Pretoria nou sonder predikant en sonder konsulent. Ds. Smits het beslis geweier om konsulent te wees, en uiteindelik het ds. Van der Hoff dit aanvaar. Met die kerkviering in September 1874 was daar 'n groot storm. Daar sou nou beroep word en die drie Kerkraadslede wat bedank het is volgens Kerkwet opgeroep om as oud-kerkraadslede volgens die



*Ds. Hermanus Stephanus Bosman, gebore* 1849, *oorlede* 2 *Mei* 1932; *vanaf* 1876 *tot* 1885 *predikant van die Ned. Hervormde Gemeente, Pretoria.*

wet aan die beroeping deel te neem. Maar hulle wou as volle lede sitting neem en aan al die verrigtings van die vergadering deel hê, omdat daar nog nie opvolgers in hulle plekke benoem was nie. Die Kerkraad het hulle egter as oud-kerkraadslede beskou wat alleen aan die beroepingswerk kon deelneem, waarop hulle die vergadering verlaat het. Daar was ook nog 'n ander beswaar. Op Sondag is iemand as ouderling bevestig wat eers die vorige dag as sodanig verkies is. Hierteen is beswaar gemaak, maar dit is nie aanvaar nie. Die Kerkraad het toe beroep en proponent S. J. du Toit het die meerderheid van stemme gekry. Vier persone het teen gestem en onder hulle was oud-ouderling M. W. Vorster, 'n man van invloed wat selfs vise-Staatspresident was en lid van die Uitvoerende Raad. Hierdie vier persone het gewoonweg geweier om die beroepsbrief te teken. Die drie Kerkraadslede wat bedank het en wat nie aan die beroepingswerk wou deelneem nie, nl. ouderling N. M. Prinsloo en diakens C. J. Joubert en P. J. Muller, het hierop 'n klag teen die Kerkraad ingedien wat uiteindelik voor 'n buitengewone Algemene Kerkvergadering gedien het. Hierdie liggaam het die beroep van proponent S. J. du Toit gehandhaaf wat tengevolge had dat C. J. Joubert en P. J. Muller en andere by die Konsulentsgemeente onder bediening van ds. Smits aangesluit het. Vir ds. Van Warmelo was hierdie loop van sake 'n

nederlaag en 'n groot teleurstelling. Reeds op 24 Februarie 1874, dus nog voor die moeilikhede in Pretoria losgebars het, het hy aan sy moeder in Holland geskryf: „Eenige predikanten van de Kaap Kolonie hebben zich bereid verklaard ons te helpen, toen ik teleurgesteld uit Holland terug kwam. Of dat nu de regte soort is, moeten wij nog zien."

Proponent Du Toit het nadat al die storms wat deur sy beroep veroorsaak was, tot bedaring gekom het, uiteindelik tog nog bedank! Op 22 November 1875 het die Kerkraad met algemene stemme proponent H. S. Bosman beroep. Hy het die beroep aangeneem en is op 15 Julie 1876 deur ds. D. van der Hoff georden en bevestig na aanleiding van Titus 2 vers 15 „Spreek dit". Aan die handoplegging het ds. D. P. Ackermann van Wakkerstroom en ds. J. C. de Vries van Zeerust, ook nog deelgeneem.

## DIE DIENSTYD VAN DS. H. S. BOSMAN, 1876-1885

Ds. Hermanus Stephanus Bosman is in 1848 in die Kaapkolonie in die distrik Victoria-Wes gebore. Sy ouers het in 1857 na Transvaal getrek en hy is in Potchefstroom as winkelbediende geplaas waar ds. Andrew Murray hom in 1862 aangetref het en hom toe mee geneem na die Kaap-kolonie om vir predikant opgelei te word. Nadat hy enige jare voorbereidende onderwys ontvang het, is hy as student aan die Suid-Afrikaanse Kollege ingeskryf en later as student aan die Teologiese Seminarium te Stellenbosch. In 1875 is hy as predikant toegelaat waarop hy na die gemeente Pretoria beroep is. Hy was iemand met 'n helder verstand, 'n begaafde spreker en 'n gemaklike skrywer, en in die omgang kon hy innemend wees. Van die Hervormde Kerk waarin hy gedien het, was hy nie 'n al te groot vriend nie. Die Ned. Gereformeerde Kerk van Transvaal was vir hom die ideaal, en hoewel die Hervormde Kerk driekeer groter was het hy in 1877 in De Gereformeerde Kerkbode geskryf dat daar in die Ned. Gereformeerde Kerk meer gelowiges was dan in die Ned. Hervormde Kerk.

Wat sy staatkundige en kulturele beskouings aanbetref was ds. Bosman heeltemal Kaaps, wat vir daardie dae beteken het dat die heil vir hom in 'n noue aansluiting by Engeland gelê het. Dadelik na sy bevestiging het hy die Kerkraad oorgehaal om hom verlof te gee om een keer in die maand sy diens in die Kerk in Engels te hou. Hy was ook ten gunste van die federasie-plan van lord Carnarvon wat beoog het om die twee Republieke onder Engelse vlag te bring, en daarmee was hy 'n ondersteuner van die anneksasie van die Republiek soos Shepstone dit in 1877 te weeg gebring het. Hierdie anneksasie het op 12 April plaasgevind en toe Shepstone op 19 Mei as



*Nadat die ou kerk in* 1882 *afgebrand is, het die gemeente 'n nuwe kerkgebou opgerig wat op* 23 *Januarie* 1885 *ingewy is.*

administrateur van die geannekseerde Transvaal ingesweer is en daarmee namens die Britse Regering die bewind aanvaar het, het ds. Bosman nie verhinder dat die verrigtings wat daaraan verbonde was, in die kerkgebou van die Hervormde gemeente plaas gevind het. Meer nog, hy het 'n aktiewe aandeel daaraan geneem. Aan die begin het hy vanaf die preekstoel „een vurig en passend gebed" gedoen, en nadat Shepstone ingesweer was het ds. Bosman weer op die preekstoel gegaan en die Apostoliese seën uitgespreek.

Twee maande voor die koms van ds. Bosman in Pretoria is deur die regering van president Burgers 'n middelbare skool geopen waar die leerlinge vir universitêre onderwys sou voorberei word. Ds. Bosman het dadelik na sy aankoms met behulp van die Engelssprekendes 'n opposisie-skool in die lewe geroep met Engels as onderwysmedium, en solank daar nog geen skoolgebou beskikbaar was nie, is die Hervormde kerk as sodanig gebruik! Die middelbare skool van president Burgers is met die anneksasie gesluit en onmiddellik daarna het ds. Bosman met behulp van Shepstone 'n meisieskool in Pretoria laat begin, die „Prospect Seminary", waarvan die voertaal Engels was en waarvoor die onderwyseresse uit Amerika ingevoer is. Die hoeksteen van hierdie „seminary" is op 17 April 1878 deur Shepstone gelê. Op 6 Junie 1879 het Shepstone se



*Die kerkgebou van binne.*

opvolger, sir Owen Lanyon, Ds. Bosman as waarnemende superintendent van onderwys benoem. Ds. Bosman het nou die geleentheid gehad om sy ideaal van 'n verengelsde Afrikanerdom te probeer verwesenlik. In Mei 1880 het hy in die pers sy opvatting bekend gestel: „Engelsch moest door allen geleerd worden, neen sterker, zij moest tot het middel van onderwys op iedere school gemaakt worden (zooals in het Prospect Seminarie) maar terzelfder tijd moet het Hollandsch niet verwaarloosd worden." En verder het hy die totstandkoming van 'n „Anglo Afrikaansche Ras" bepleit en gesê dat hy „geen vijand van het Britsch gezag" is nie, „integendeel, geboren en tegenwoordig wonende onder het Britsche vlag, heb ik geleerd die te eerbiedigen." Hoewel daar twee Engelse predikante in Pretoria was, 'n Wesleyaanse en 'n Anglikaanse, het ds. Bosman in Mei 1880 twee keer in die maand die aanddienste in Engels gehou. In die Eerste Vryheidsoorlog wat in Desember 1880 begin het, het hy sy gewig nie by die Boere ingewerp nie, maar in die teenoorgestelde kant.[1])

In September 1882 was dit baie droog en warm. Op Vrydagaand 8 September het daar swaar reënbuie losgebreek en in die nag was die wind baie kwaai. Saterdagmôre het mens die uitwerking van die storms gesien. Van verskillende woonhuise was die verandas weggewaai. Die kerkgebou het

[1]) Oor die houding van ds. Bosman gedurende die Tweede Vryheidsoorlog, 1899-1902, sien Johan Schoeman: *Genl. Hendrik Schoeman — was hy 'n verraaier?* bls. 196-197.



*Petrus van den Burg, gebore 31 Maart 1856 te Amersfoort, Nederland. Hy het in 1884 in Pretoria gekom, en was die eerste orrelis van die nuwe Hervormde kerk op Kerkplein wat in Jan. 1885 ingewy is. Later het hy orrelis geword van die kerk in Du Toitstraat, en is op Sondagaand 22 Maart 1936 na afloop van die diens in die konsistoriekamer oorlede.*

ook swaar gely. Die dak van die suidelike vlerk het heeltemaal in mekaar gestort. Op 17 September voor die aanbreking van die dag het daar skielik in die kerk brand uitgebreek. Van die kerkmeubels kon alleen die trap van die preekstoel en een nagmaalstafel gered word. Dit was 'n raaisel hoe die brand ontstaan het; niemand kon dit verklaar nie. Verskillende mense het in die brand 'n oordeel Gods gesien omdat sir Theophilus Shepstone in 1877 in die kerkgebou ingesweer is.

Die gemeente was nou sonder 'n huis van aanbidding en so gou as moontlik is daar toe 'n „noodkerk" opgerig op 'n leë erf wat aan die Kerkplein gegrens het. Daar is dadelik planne beraam om 'n nuwe kerk te bou, en op 6 Oktober 1883 is die hoeksteen daarvan deur generaal P. J. Joubert wat toe met die afwesigheid van president Kruger na Europa as waarnemende Staatspresident opgetree het. Daar was baie belangstelling met die geleentheid. Die Uitvoerende Raad was teenwoordig, die voorsitter van die Volksraad, die konsul van Portugal, en verskeie predikante soos die biskop van die Anglikaanse Kerk, di. P. Postma en J. L. Maury van die Gereformeerde Kerk van Pretoria en Potchefstroom en pastor Grunberger en rev. Bisseux. Dit skyn of daar behalwe die plaaslike

predikant geen Hervormde predikante aanwesig was nie. Generaal Joubert het 'n blou sye skouerserp wat met silwer geborduur was, aangehad. In die hoeksteen is 'n vyftal gedenkwaardighede geplaas:

'n Eksemplaar van die Grondwet van die Republiek,
'n Kerkwet van die Ned. Hervormde Kerk,
Die notule van die Kommissie vir Kerkvereniging,
'n Oorkonde met die name van die persone wat by die bou van die Kerk betrokke was,
'n Eksemplaar van die posseëls van die Republiek.

Die kerkgebou is op Vrydag 23 Januarie 1885 ingewy, maar nie deur 'n Hervormde predikant nie, maar deur ds. C. S. Morgan van die Ned. Gereformeerde Kerk. Van die Hervormde predikante het alleen ds. N. J. van Warmelo 'n beurt gehad deur die doen van die dankgebed. Dit is tekenend vir die houding van ds. Bosman.

## DIE KONSULENTSGEMEENTE

Die Konsulentsgemeente se sterkte het, wat sy ledetal aanbetref, hoofsaaklik in die oostelike deel van die distrik Pretoria gelê. Dit is deur ds. G. W. Smits bedien en 'n paar kere het ds. Van Warmelo ook kerkvierings waargeneem. Soos die benaming „*Konsulents*gemeente" dit uitdruk, was die oorspronklike bedoeling met die stigting van hierdie gemeente dat dit net tydelik as 'n selfstandige gemeente sou bestaan en dat dit dan ook deur 'n konsulent sou bedien word, en as die moeilikhede sou verdwyn het, dit weer met die gemeente Pretoria sou saamsmelt. Maar die Konsulentsgemeente was nie bereid om dadelik na die aftrede van ds. Begemann sy selfstandige bestaan te laat vaar nie. Die mense was versigtig en wou eers sien *wie* in Pretoria predikant sou word, en in die voege is dan ook in 1873 op die plaas van P. A. Minnaar besluit. Die gebeurtenisse in Pretoria in 1874 en 1875 in verband met die beroeping van proponent S. J. du Toit het gemaak dat daar weer lidmate na die Konsulentsgemeente oorgegaan het, en onder hulle was daar persone van invloed, soos die bekende Christiaan Joubert wat nie alleen diaken van Pretoria was nie, maar ook 'n invloedryke lid van die Volksraad, en verder P. J. Muller wat ouderling in Pretoria was. Hulle het al gou ouderlinge van die Konsulentsgemeente geword toe dit nodig was om die getal Kerkraadslede uit te brei. Op 29 Oktober 1876 was voor die Kerkraad van die Konsulentsgemeente wat op Witfontein vergader het, 'n mondelinge versoek van ds. Bosman om in die Kerk op Rhenosterpoort 'n kerkdiens te hou, maar die Kerkraad het dit van die hand gewys omdat hulle „nog onbekend"

met hom was. In April 1877 het die Kerkraad 'n versoek om met Pretoria saam te smelt, sonder meer van die hand gewys. Wel is aan ds. Bosman verlof gegee om kinders van lede van die Konsulentsgemeente te doop, maar toe daar in April 1878 van hom 'n brief gekom het waarin dit belet is dat de konsulent van die Konsulentsgemeente kinders van die gemeente Pretoria sou doop, het die Kerkraad hierdie verlof weer ingetrek. In Oktober 1880 het die Kerkraad weer geweier om aan ds. Bosman toe te staan om by Rhenosterpoort kerk te hou. In November 1881 het die Kerkraad selfs die Algemene Kerkvergadering versoek om te besluit „dat voortaan elke Predikant, die beroepen zal worden in de Nederd. Hervormde Kerk hier te lande en zulk beroep aanneemt, verpligt zal zijn vóór zijne voorstelling aan de Gemeente, bij de Regering den eed van getrouwheid af te leggen aan het Gouvernement der Z.A.R." Daar is langsamerhand aan gedink om 'n eie predikant te beroep waardeur die gemeente nie langer 'n *Konsulents*gemeente sou wees nie.

Alleen by Rhenosterpoort was 'n tydelike vergaderplek vir die gemeente. In November 1881 is besluit om op Witfontein 'n sinkkerkgebou op te rig van 60 by 25 voet en 'n vlerk van 30 by 25 voet. Ouderling M. J. Prinsloo, die eienaar van die plaas, het hiervoor 'n strook grond van 125 tree in die vierkant afgestaan, met vry uitspanning naby die kerkgebou, met weiveld en drinkwater op kerktye, en verder die reg om op die genoemde strook grond ook 'n huis te bou. Alles was onderhewig aan die voorwaarde dat dit uitsluitend vir die Konsulentsgemeente sou wees. As boukommissie is benoem ouderling P. J. Muller, diaken J. J. Prinsloo en gewone gemeentelede D. S. Prinsloo, M. Grobler, C. Vermaak jr., R. P. van Staden, W. de Beer en S. Riekert. Verder is besluit om ook by Rhenosterpoort 'n kerk te bou, sodra die van Witfontein klaar sou wees. Die inwyding van hierdie kerkgebou sou op 18 November 1882 plaas vind, maar omdat die oorlog teen Mapog uitgebreek het en baie lidmate op kommando was, is dit tot later uitgestel. So het Witfontein en Rhenosterpoort die kerkplekke van die gemeente geword. Mens kry die indruk dat daar planne bestaan het om die kerkplek by Rhenosterpoort as dorp uit te gee met die naam Vredenburg, soos dit vanaf 1884 in die Kerkraadsnotule genoem word.

## DIE KERKVERENIGING

In die tagtiger jare is pogings aangewend om die Ned. Hervormde en die Ned. Gereformeerde Kerke in Transvaal met mekaar te verenig. Die Hervormde Kerk was in daardie dae die groot Kerk van die land en het drie keer soveel lid-

mate getel as die Ned. Gereformeerde Kerk. Ook was dit die Staatskerk van die land, en die Staatswapen ook die Kerkwapen. In Pretoria het die Hervormde gemeente 1,400 belydende lidmate getel, en die Konsulentsgemeente 520, dus tesame 1,920 lede, terwyl die Ned. Gereformeerde gemeente slegs 100 belydende lidmate gehad het. Die stigting van die Ned. Gereformeerde Kerk onder ds. F. Lion Cachet in 1866 en daarna het met groot bitterheid gepaard gegaan. Aan die Hervormde Kerk is deur hom gewoonweg alle reg van bestaan ontsê. Die naam Hervormd is liberaal en onwettig, en die Kerk self ook liberaal. 'n Hervormde lidmaat is selfs te onwaardig geag om as doopgetuie in die register van die Ned. Geref. Kerk ingeskryf te word, en aan 'n predikant van laasgenoemde was dit vroeër belet om vanaf 'n Hervormde kansel te preek. 'n Kerkvereniging onder sulke bittere gevoelens moes misluk. In 1879 het ds. Bosman 'n beskrywingspunt na die Algemene Kerkvergadering ingedien met die vraag „wat kan er gedaan worden om eene vereeniging tot stand te brengen tusschen de Ned. Hervormde en de Ned. Geref. Kerken in Transvaal?" Daar is toe 'n kommissie benoem wat met 'n soortgelyke kommissie van die Ned. Geref. Kerk oor kerkvereniging moes onderhandel. Op die Algemene Kerkvergadering van 1881 het ds. Bosman drie wenke aan die kommissie gegee en wel 1e. dat die naam van die Kerk nie verander mog word nie, maar Ned. Hervormd moes bly; 2e dat die Verenigde Kerk los van alle gesag van die Ned. Geref. Kerk van die Kaapkolonie moes wees, en dat daar alleen 'n broederband moes bestaan; 3e dat daar geen gelykstelling sou wees nie en 'n sendeling nie ook predikant van 'n blanke gemeente kon wees nie. Toe die twee kommissies op 31 Oktober 1882 saamgekom het, is hierdie drie punte as die basis van die voorwaardes waarop die Hervormde Kerk wou verenig, aangeneem.

Dit is eienaardig om die notule van die vergadering van hierdie twee kommissies na soveel jare te lees. Die kommissie van die Ned. Geref. Kerk wat onder leiding van ds. H. L. Neethling van Utrecht gestaan het wat ook voorsitter van die gesamentlike kommissie was, wou die kommissie van die Ned. Hervormde Kerk uitoorlê, en die Verenigde Kerk tot 'n vergrote Ned. Gereformeerde Kerk maak waarin die Hervormde Kerk, wat verreweg die grootste van die twee kerke was en ook die Staatskerk van die land was, geabsorbeer sou word. Oor die Kerkleer was daar geen verskil nie. Nog voordat die naam van die toekomstige Kerk aan die orde was, is 'n poging gedoen om die naam van die Ned. Gereformeerde Kerk ongemerk in die ontwerp Kerkwet te plaas, maar dit het nie geluk nie.

'n Ander poging in verband met die verhouding tot die

Kaapse Kerk sou egter slaag. Dit was ook een van die punte van die Hervormde Kerk wat as van „ondergeschikt belang" tot later oorgelaat is. Tog is bepaal dat geen predikant in die Verenigde Kerk sou toegelaat word as hy nie eers aan die Kaap gelegitimeer was nie. Dit was regstreeks in stryd met die tweede punt van die Hervormde Kerk. Die selfstandigheid van die Kerk is hiermee gedeeltelik prysgegee, en op die selfstandigheid en vryheid het die Hervormde Kerk juis baie nadruk gelê. Om predikant in die Verenigde Kerk van Transvaal te word moes 'n mens dus eers in Kaapstad gaan beloof om hom te onderwerp aan die verordeninge van die Kaapse Sinode. Dus, in die eerste plek onderwerping aan die Kaapse Sinode, en dan eers onderwerping aan die Transvaalse Kerk. Dit was heeltemal in stryd met die vryheids- en onafhanklikheidsbeginsel wat die Hervormde Kerk altyd voorgestaan het. Hier het nog bygekom dat dit besluit is dat die toekomstige predikante ook nog nie eers die Colloquium Doctum van die Kaapse Sinode moes aflê, nieteenstaande ds. Van Warmelo in sy pleitrede daarteen gesê het dat die Kaapse Sinode met die vasstelling van die Colloquium Doctum „buiten hare menschelijke bevoegdheid" gegaan het, want dit was niks anders dan „een onderzoek naar de gevoelens omtrent de wedergeboorte door den Heiligen Geest en de persoonlijke ondervinding van Gods genade". Soiets was van die Engelse Metodisme afkomstig, en met die Metodistiese teologie kon die Hervormde Kerk hom nooit verenig nie.

Die sittings waarin oor die naam van die Verenigde Kerk gehandel is, was baie stormagtig. Toe hierdie punt aan die orde gekom het, het iedereen gevoel dat die atmosfeer elektries geword het. Dit is heeltemal verstaanbaar. Voordat ds. F. Lion Cachet in Transvaal gekom het, was daar nie soiets as 'n twis oor die name *Hervormd* en *Gereformeerd* nie. Hy het hierdie twis in 1865 in die lewe geroep deur die stelling te verdedig dat die naam *Hervormd* onwettig is, en dat daarmee die hele bestaan van die Hervormde Kerk onwettig is. Van Hervormde kant het die mense hulle daarop toegelê om te bewys dat die naam nie onwettig is nie, maar dat dit 'n historiese naam is.

Ds. Neethling, van Utrecht, het in hierdie vergadering dieselfde houding ingeneem as ds. Cachet in 1865. Op 'n „triomfeerende toon" en op 'n manier wat „meer dan één deed glimlachen" het hy die wettigheid van die naam *Hervormd* betwis. Ds. Van Warmelo het hom hierop geantwoord en daarop gewys dat die „triomfeerende toon" hom nie gepas het nie. „In de Transvaal waren twee klassen van menschen." — Aldus ds. Van Warmelo. — „De een bestond uit de eigenlijke voortrekkers, en maakte het land schoon; de ander kwam toen

de weg reeds stof getrapt was. De eerste moest gelden boven de tweede, en die vindt men in de Hervormde Kerk." Hy het dit „onbillijk en liefdeloos" van ds. Neethling gevind om so telkens te herhaal „ik vraag bewijsstukken". In die dae toe die Voortrekkers in die land gekom het, was die toestande so anders. Daar was toe byna nie papier en geen pen en ink nie, en daardeur is baie ou notule nie wat hulle moes wees nie, terwyl daar baie ou stukke nie meer bestaan nie.

Ds. Neethling het verder gegaan, en 'n mens kry die indruk dat hy onder die dekmantel van Kerkvereniging die Hervormde Kerk wou vernietig as hy kon. Hy het nog heftiger gepraat as die eerste keer. Hy het nie alleen weer die ou afgeslyte beskuldiging van liberalisme teen die Hervormde Kerk voor die dag gehaal nie en gesê die „losmaking van de Kaapsche Synode had een groot doel, dat doel was leervrijheid", maar hy het ook gesê: „De naam Hervormd is onwettig. Ik ben geen Jezuiet, en mijn geweten zegt mij, neen, ik kan die naam niet aannemen." Ja, hy het selfs so ver gegaan om te sê dat die Hervormde Kerk geen reg op sy eiendomme het nie; en as hy wou, kon hy op al daardie eiendomme beslag lê!

Hierdie vermetelheid van ds. Neethling het verbasing en ontroering gewek. Die vraag het by sommige lede opgekom of hulle nog met die onderhandelings kon aangaan. En tog het hulle aangegaan en daardeur 'n onvergeeflike fout begaan, want wat kon van 'n Kerkvereniging verwag word waar van die kant van die Ned. Gereformeerde Kerk so'n boosaardige gesindheid aan die dag gelê is? Die Hervormde Kerk was die grootste Kerk; as Staatskerk het hy die grootste prestige gehad; en uit geen enkele handelwyse kan aan sy kommissielede verwyt word dat hulle nie te goeder trou was nie. Wat hulle wel as 'n swaar verwyt gemaak kan word, is dat hulle te argeloos en te toegewend was. As hulle die belange van die Hervormde Kerk behoorlik wou behartig, moes hulle na al die bitsige vyandigheid van ds. Neethling die onderhandelinge afgebreek het.

Toe die vergadering die volgende dag geopen was, het die rysige en deftige gestalte van ds. Van Warmelo opgestaan en het hy die volgende protes gelees:

> De ondergeteekende, een der vertegenwoordigers der Ned. Hervormde Kerk in de Z.A. Republiek, protesteert tegen de uitdrukking van den predikant van Utrecht, uitgesproken op 6 November 1882, dat de naam, dien de Herv. Kerk draagt, onwettig is. Daagt den predikant van Utrecht uit om voor eenige bevoegde burgelijke rechtbank in de Transvaal te bewijzen, dat de Ned. Herv. Kerk in de Transvaal geen aanspraak heeft op hare tegenwoordige kerkelijke eigendommen.
>
> N. J. VAN WARMELO, *Predikant.*

Die ander ses afgevaardigdes van die Hervormde Kerk het van hulle sitplekke opgestaan en eenparig hulle instemming met die protes betuig. Die onderhandelings het nou ook nie gevorder nie. Telkens as daar gestem moes word, het die verteenwoordigers van die Hervormde Kerk geweier om daaraan deel te neem. In die namiddag het ds. Neethling 'n „verklaring" voorgelees in verband met sy gebesigde uitdrukking „onwettig". Dit moes geneem word in die sin van „niet-gewettigd", waarmee hy sou bedoel het dat die naam van die Hervormde Kerk nooit formeel deur 'n Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk vasgestel is nie. Verder dat hy nou so veel beter ingelig is, want hy het op dieselfde dag 'n eksemplaar van die wette van die Hervormde Kerk gesien, en het daarin gelees dat die Hervormde Kerk in sy Kerkwet die naam *Ned. Hervormd* as eg erken en dat die Regering van die Suid-Afrikaanse Republiek die naam ook erken! Hieruit sou moet volg dat ds. Neethling, wat in die vergadering so baie nadruk gelê het op sy eerlikheid en op sy gewete en die vorige dag nog daarop geroem het dat hy geen Jesuïet is nie, nooit vantevore geweet het dat die Hervormde Kerk homself in sy wet *Hervormd* noem nie, maar altyd onder die indruk was dat in sy wet sy naam as *Ned. Gereformeerd* sou voorkom, en dat hy ook nooit vantevore geweet het dat in artikel 20 van die Grondwet van die Republiek bepaal was dat „de Ned. Hervormde Kerk zal de Kerk van de Staat zijn". En tog, hierdie verklaring wat ds. Neethling skriftelik aan die vergadering gedoen het, was *onwaar*. Hy het vroeër nie alleen meermale sy ergernis oor artikel 20 van die Grondwet uitgespreek nie, maar drie dae vantevore is daar lank en breed oor die naam *Hervormd*, soos dit in die Grondwet voorkom, gehandel; die dag vantevore is artikel 1 van die Hervormde Kerkwet in die vergadering voorgelees, waarin die naam *Nederduits Hervormd* as die offisiële naam van die Kerk voorkom, en vyf dae tevore het hyself die ondertekeningsformulier vir aankomende predikante in die vergadering voorgelees, waarin die naam van die Kerk tot tweekeer genoem word.

Hierdie „verklaring" van ds. Neethling was ten volle in stryd met die waarheid, en dis onbegryplik hoe die afgevaardigdes van die Hervormde Kerk daarmee genoeë kon neem. Ook hierin het hulle 'n onvergeeflike fout teen die Hervormde Kerk begaan. Na die „verklaring" van ds. Neethling het ds. Van Warmelo 'n skerp redevoering gehou waarin hy die goeie reg van die Hervormde Kerk verdedig het en die houding van ds. Neethling eenkeer selfs „bespottelijk" genoem het. Dit het toe nogal skerp toe gegaan en dit het gelyk asof die onderhandelings sou afspring. Ná 'n verdaging in die namiddag het ds. Van Warmelo sy protes teruggeneem. Dit was sy swak-

heid met die Kerkvereniging. Hy het duidelik die gesindheid van die Ned. Gereformeerdes en die haat van manne as ds. Neethling teen die Hervormde Kerk gesien. Hy het geswig en hom op die gladde baan begeef en homself al vaster en vaster aan die vereniging gebind sodat hy later, toe dit heeltemal verkeerd geloop het, nie meer kon terugkom nie, waardeur sy latere lewensjare vir hom bitter ongelukkig was [1]).

Toe ds. Van Warmelo sy protes teruggeneem het, was alles skynbaar weer ewe mooi; van die kant van die afgevaardigdes van die Ned. Gereformeerde Kerk het een broeder gesê dat hy „dankbaar over den goeden geest" is, en ds. Neethling, van Utrecht, het verklaar „dat hij ook verblijd is over den geest der vergadering nu uitgedrukt". Ds. Van Warmelo het toe die volgende voorstel oor die naam van die Kerk ingedien:

> De definitieve vaststelling van den naam over te laten aan de Synode der Vereenigde Kerk, zegge over 3, 5 of 10 jaren en voorloopig den naam te houden van Ned. Herv. of Geref. Kerk in de Z.A. Republiek.
>
> Dat intusschen aan de verschillende kerkeraden zal vrijgelaten worden de twee vormen van benaming naar goedvinden te gebruiken, gelijk zulks in de Kaap Kolonie gebruikt werd tot aan de Synode van 1842, toen de naam aldaar vastgesteld werd.
>
> Dat de verschillende kerkeraden der hereenigde Kerk bij bovenvermelde Synode de stem hunner respektieve gemeenten zullen voordragen; en
>
> Dat gemelde Synode alsdan zoveel mogelijk overeenkomstig de stemming der gemeenten den naam der hereenigde Kerk voor de toekomst officieel vaststelle.

Al die afgevaardigdes was dit met hierdie voorstel eens, behalwe dat die Ned. Gereformeerdes die twee name wou omdraai: nie *Ned. Hervormd of Gereformeerd* nie, maar *Ned. Gereformeerd of Hervormd.* Die stemme het hieroor gestaak en die lot het toe beslis vir die benaming *Ned. Hervormd of Gereformeerd.* Later eers sou die naam van die Verenigde Kerk offisiëel vasgestel word. Met die aanname van hierdie voorstel is dus ook van die eerste punt van die Algemene Vergadering van die Hervormde Kerk afgewyk.

In hierdie besluit word gepraat van „de twee vormen van benaming", en wel *Ned. Hervormd* en *Ned. Gereformeerd,*

---

[1]) Dit is egter moeilik om te sê of sommige van ds. Van Warmelo se medeafgevaardigdes hom die middag nie in die steek gelaat het nie. Hulle het reeds in verband met die legitimasie en die Colloquium Doctum aan die Kaap vir die toekomstige predikante, hom nie na behore ondersteun nie. Hy het later gesê dat hy tydens die Kerkvergadering deur mense waar hy op gereken het, in die steek gelaat is.

wat die kerkrade intussen kon bly behou soos hulle verkies, as die vereniging sou deurgaan en die naam van die Kerk nog nie vasgestel sou wees nie. Ds. Van Warmelo het in die Algemene Kerkvergadering van die Verenigde Kerk in 1888 gesê dat die lede van die Verenigingskommissies ,,met het oog op den alwetenden God" moes erken dat dit die bedoeling van die besluit was om later alleen tussen hierdie twee name te kies. Maar duidelik was die besluit nie. Die Algemene Kerkvergadering van die Verenigde Kerk kan miskien nie volgens die *letter* van die besluit geblameer word nie; maar wel moet hierdie kommissie van die Hervormde Kerk geblameer word omdat hulle nie gesorg het dat hulle bedoeling duideliker in die besluit opgeneem is nie. Van hierdie onduidelike formulering is later misbruik gemaak toe in 1889 in plaas van tussen die twee name *Ned. Hervormd* en *Ned. Gereformeerd* tussen nie minder as veertien name gekies is nie!

Die werk van die kommissies was so goed as afgedaan. Oor die punte wat nog oor was, was die lede dit vrywel eens en die volgende dag is die vergadering gesluit. Van Hervormde kant is ds. Neethling van Utrecht, bedank ,,voor de bekwame wijze" waarop hy sy plig as voorsitter vervul het en is geprys omdat hy so ,,onpartijdig" was; van die Ned. Gereformeerde kant is ds. Van Warmelo bedank vir sy ,,zwaar werk" wat hy so ,,goed gedaan" het en wat tot ,,aller genoegen" was. Ds. Bosman, van Pretoria, wat die vergaderings as belangstellende bygewoon het, het gesê ,,verbaasd te zijn geweest te zien hoe verstandig, broederlijk en grondig de beraadslagingen waren geweest".(!) Ds. Van Warmelo het dit nie meer nodig geag om self 'n opsomming te maak van sy rede waarin hy die Hervormde Kerk teen die aanvalle van ds. Neethling verdedig het nie. Die vergadering het hom vroeër daartoe verlof gegee, maar het hom nou daarvan op sy versoek onthef.

Die werk van die kommissie was afgeloop en moes aan die Algemene Kerkvergaderings van die twee Kerke voorgelê word.

Die twee-en-twintigste Algemene Vergadering van die Hervormde Kerk het op 27 November 1882, negentien dae ná die sluiting van die vergadering van die Verenigingskommissies, bymekaar gekom, en die eerste werksaamheid was om kennis te neem van die verrigtings van hierdie kommissies. Dit is merkwaardig om te sien hoe grenseloos oppervlakkig die Vergadering in verband daarmee te werk gegaan het. Die notule van die kommissies was gedruk en is op die eerste dag voorgelees. Dit het twee-en-setig gedrukte bladsye beslaan en toe dit klaar voorgelees is, het die Voorsitter, ds. Smits, gesê dat hy ,,verbaasd" was oor die werk van die kommissies ,,en ziet duidelijk den zegen van God in den arbeid; de geest van

eendragt werd niet verbroken". Ook het hy gesê dat dit moeilik was om alles van die voorgelese lang notule te onthou. Ds. Ackerman het algehele goedkeuring van die notule aangeraai en laat uitkom ,,dat de vereeniging staat of valt met verwerping of aanneming, zonder wijziging of verandering". Ds. De Vries, van Zeerust, het gesê dat hy tot op daardie môre niks van die werksaamheid van die kommissie geweet het nie behalwe wat hy langs die pad na Pretoria en uit *De Volkstem* gehoor het, maar het tog voorgestel om die werk van die kommissies ,,bij acclamatie zonder discussie" goed te keur. Ds. Bosman het tot ondersteuning van die voorstel gesê dat die besluite van die Verenigingskommissies die ,,hartelijke instemming" van die ,,overgroote meerderheid des volks" gevind het. Dis eienaardig om te verstaan hoe soiets beweer kon word. Daar het slegs negentien dae verloop tussen die sluiting van die samekomste van die verenigingskommissies en die opening van die Algemene Kerkvergadering, en die druk van die notule sal omtrent net die negentien dae gevat het. Die verkeersmiddele van daardie dae was baie primitief, en dit is seker dat die volk nog so goed as *niks* van die verrigtings geweet het nie, en al sou dit ook iets geweet het, was daar nog nie die minste kans om enige goed- of afkeuring uit te spreek nie. Hierdie woorde van ds. Bosman was dan ook waardeloos en het die Vergadering alleen nog meer in sy oppervlakkigheid gesterk.

Daar het egter twee stemme teen die Vergadering ingegaan: dit was dié van die afgevaardigdes van die Konsulentsgemeente van Pretoria, ouderlinge Christiaan Joubert en (Vaal) Martinus Prinsloo. Ouderling Joubert het gesê dat hy met die voorlesing van die notule van die verenigingskommissies punte opgemerk het ,,die hem gebieden te spreken" en hy het ,,bezwaren die hij nooit als ouderling der gemeente zal toestemmen". Ook ouderling Prinsloo ,,kan niet alles goed keuren, en moet waken voor de gemeente". Ds. Ackerman wou aan ouderling Joubert 'n kans gee om ná die goedkeuring van die kommissies se werk sy besware ,,schriftelijk" in te dien ,,zoodat hij zijn rechten als ouderling tegenover de gemeente kan handhaven"; maar ouderling Joubert het dit ,,snaaksch" gevind om ná die goedkeuring besware te gaan indien, want wat sou dit dan help? Ds. Bosman het toe aangeraai om tog veral ,,voorzichtig" te wees, waarmee hy bedoel het dat onversigtige uitlatings die Kerkvereniging kan skade doen, dus met ander woorde, daar moes tog nie besware gelug word nie. ,,Als het rapport wordt goedgekeurd, dan is de vereeniging daar en is er blijdschap over allen". Die voorstel van ds. De Vries om die kommissiewerk ,,bij acclamatie, zonder discussie" goed te keur is toe met twee teenstemme aangeneem. Hierdie twee teenstemme was van die ouderlinge C. J. Joubert en M. J.

Prinsloo van die Konsulentsgemeente wat hulle teenstemme in die notule laat aanteken het.

Maar nou het daar iets gebeur wat die oppervlakkigheid van hierdie Algemene Kerkvergadering in verband met die Kerkvereniging baie sterk laat uitkom, en waardeur die Vergadering homself onbewus veroordeel het. Toe die werk van die Verenigingskommissie sonder diskussie goedgekeur was, het dit duidelik geblyk dat die Vergadering nie geweet het wat hy goedgekeur het nie; want ná die goedkeuring het ds. Bosman 'n ,,wenk'' gegee om die verskillende besluite van die kommissies nog 'n keer voor te lees, en verskillende persone het hom hierin ondersteun. Ds. Van Warmelo het die wenk van ds. Bosman ,,begrijpelijk'' gevind en ouderling B. A. Kloppers, van Rustenburg, het gesê dat hy die besluit ,,met bedaardheid'' aangehoor het, maar dat hy daarvan ,,nog niets vertellen kan''. Ouderling Joubert het met reg die Vergadering verwyt dat dit ,,vreemd'' was om eers iets sonder diskussie goed te keur en dit dan nog 'n keer voor te lees om presies te sien wat nou werklik goedgekeur was. Ds. Bosman het eindelik sy ,,wenk'' teruggeneem. Aan die skriba van die Algemene Kerkvergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk is offisiëel kennis gegee dat die Verenigingskommissies se besluite sonder diskussie met akklamasie goedgekeur is. Toe daar later moeilikhede gekom het en die Hervormde Algemene Kerkvergadering beswaar gekry het teen sommige punte, het die Ned. Gereformeerde Algemene Kerkvergadering volkome tereg aan die Hervormde Kerk verwyt dat hulle nie nou met besware moet kom nie, want alles was reeds goedgekeur. Ook hieruit sien 'n mens die oppervlakkigheid wat hierdie twee-en-twintigste Algemene Kerkvergadering in verband met die kerkvereniging aan die dag gelê het.

Die elfde Algemene Kerkvergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk het in Maart 1883 saamgekom om die werk van die Verenigingskommissie te behandel. Hierdie vergadering het nie so oppervlakkig te werk gegaan as die Algemene Vergadering van die Hervormde Kerk nie. Die Ned. Gereformeerde Kerk het slegs drie predikante gehad, maar al drie was getrou aan die standpunt van hulle Kerk. Die Hervormde Kerk het ses predikante gehad, drie uit Holland en drie uit Stellenbosch, en twee van laasgenoemde drie se simpatieë was meer by die Ned. Geref. Kerk dan by hulle eie Kerk, en dit het gemaak dat in die Kerkvereniging die regte van die Hervormde nie beskerm is soos die gemeentes wou nie. Waar die Hervormde Kerk se Algemene Vergadering in een dag klaar was deur net die notule van die Verenigingskommissies te laat lees en dit toe sonder diskussie goedgekeur het, daar het die Algemene Vergadering van die Ned. Gereformeerde

Kerk vier dae daaraan gegee, alles grondig behandel, en nagegaan of die regte van die Ned. Gereformeerde Kerk nie sou skade ly nie. Hier het nog bygekom dat die afgevaardigdes van die Algemene Vergadering van die Hervormde Kerk die notule vantevore nie in hande gehad het om dit te bestudeer nie, terwyl die afgevaardigdes van die Ned. Gereformeerde Kerk se Algemene Vergadering lank vantevore in besit daarvan was.

Hierdie Algemene Vergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk het die werk van die Verenigingskommissie ook goedgekeur, maar het eers vasgestel hoe sommige punte uitgelê en toegepas moes word. Die belangrikste punt was die legitimasie van die predikante van die Verenigde Kerk. Die vergadering van die Verenigingskommissie het as beginsel neergelê dat die predikante van die Verenigde Kerk aan die Kaap gelegitimeer moes wees, en op 'n vraag van ds. Van Warmelo is op daardie vergadering geantwoord dat dit alleen vir aankomende predikante gegeld het. Ds. Smits se legitimasie is, soos reeds vroeër gesê, in 1863 deur die Kaapse Sinode ingetrek, en ds. Van Warmelo is nooit daar gelegitimeer nie. Die antwoord aan ds. Van Warmelo dat 'n legitimasie aan die Kaap alleen op die aankomende predikante van toepassing was, het dus beteken dat hy en ds. Smits nie op hulle ou dag nog eers weer na Kaapstad moes gaan om gelegitimeer te word nie.

Op hierdie Algemene Kerkvergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk het ds. Neethling, van Utrecht, 'n ander standpunt ingeneem. Trouens, sy optrede dwarsdeur die Kerkvereniging was een van die vernaamste oorsake dat dit misluk het. Hy wou nou gehad het dat ook die diensdoende predikante van die Ned. Hervormde en die Ned. Gereformeerde Kerke bewyse moes lewer dat hulle aan die Kaap gelegitimeer was, anders kon hulle nie tot die Verenigde Kerk toegelaat word nie. Die drie predikante van die Ned. Gereformeerde Kerk was wel aan die Kaap gelegitimeer, maar van die ses Hervormde predikante was net vier daar gelegitimeer. Dit was dus 'n slinkse draai van ds. Neethling om ds. Van Warmelo en ds. Smits uit die Verenigde Kerk te hou en op straat te sit, tensy hulle gewillig was om hulle hele dienstyd in die Hervormde Kerk as onwettig te beskou en eers Kaapstad toe wou reis om 'n legitimasie-akte te gaan haal! Die standpunt van die Ned. Gereformeerde Kerk was dat met die vereniging die Ned. Hervormde en die Ned. Gereformeerde Kerke sou ophou om te bestaan en 'n nuwe Kerk in die lewe geroep sou word, en alleen die predikante wat 'n Kaapse legitimasie-akte kon vertoon, sou daarin toegelaat word. Die Vergadering het dan ook met dertien teen drie stemme besluit om 'n legitimasie aan die Kaap vir *al* die predikante te vereis. Dit was die grofste

belediging wat die Ned. Gereformeerde Algemene Kerkvergadering onder invloed van ds. H. L. Neethling aan die Hervormde Kerk kon aandoen deur die status van twee van sy predikante onwettig te wil maak en te laat verval, net asof die Hervormde Kerk as Staatskerk van die vrye Suid-Afrikaanse Republiek ook nie vry was nie en onafhanklik van die Kaapse Kerk, waarvan die Kerkwet slegs deur 'n Ordonnansie van 'n Britse Goewerneur van krag was! En tog, dit is gedoen onder die skynleuse van *Kerkvereniging*!

Hierdie houding van die Algemene Vergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk was een van die mees ongerymde dinge wat in 'n Kerk denkbaar is. 'n Legitimasie van 'n predikant is die daad van 'n bepaalde Kerk om 'n persoon toe te laat tot die predikamp en hom beroepbaar te stel in enige gemeente van die bepaalde Kerk, terwyl die gelegitimeerde van sy kant hom verbind om nie alleen die Evangelie suiwer te verkondig nie, maar hom ook aan die wette en verordeninge van die bepaalde Kerk te onderwerp. Word iemand dus aan die Kaap gelegitimeer, dan verklaar die Kaapse Kerk hierdie persoon in die Kaapse Kerk beroepbaar en beloof hy van sy kant ook om hom te onderwerp aan die verordeninge van die Kaapse Sinode. Gaan so iemand dus oor na die Transvaalse Kerk, wat 'n ander Sinode en kerkwet het, dan staan hy dus nie meer onder die Kaapse kerkwet nie en is hy nie meer lid van die Kaapse Kerk nie, maar van die Transvaalse Kerk. 'n Kaapse legitimasie-akte was dan ook waardeloos in Transvaal, tensy die Transvaalse Kerk deel uitmaak van die Kaapse Kerk, wat egter nie die geval was nie. 'n Kerk wat nie self sy predikante kan legitimeer nie, is nie 'n volkome selfstandige Kerk nie. Watter nut sou dit gehad het, veronderstel ds. Smits en ds. Van Warmelo was so naïef om die reis na Kaapstad te onderneem en daar te vra om toelating tot die Evangelie-bediening in die Kaapse Kerk, en gehoorsaamheid aan die Kaapse kerkwet te beloof, en dan tegelykertyd te sê dat hulle tog nie onder die Kaapse kerkwet sou staan nie, maar onder die Transvaalse kerkwet, waarvan sommige bepalings selfs in stryd sou wees met dié van die Kaap? Die toeleg is duidelik: ds. Smits en ds. Van Warmelo moes uit die Verenigde Kerk geweer word!

Op die drie-en-twintigste Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk wat in Mei 1884 saamgekom het, is kennis geneem van die uitleg wat die Ned. Gereformeerde Kerk aan sommige dele van die verrigtings van die Verenigingskommissies gegee het. Veral die legitimasie van die predikante van die Verenigde Kerk het baie ontevredenheid verwek. Op 'n vraag van ouderling Christiaan Joubert het die Hervormde lede van die Verenigingskommissie verklaar dat die uitleg van die Ned.

Geref. Kerk, dat 'n legitimasie aan die Kaap ook op die diensdoende predikante van toepassing sou wees, nie juis is nie, en ds. Bosman, wat in 1882 die vergaderings van die kommissies as belangstellende bygewoon het, het dieselfde verklaar, maar daaraan toegevoeg dat die toeligting van die Ned. Gereformeerde Kerk „grondig" was en daar aanleiding voor was. „Er was sprake van een nieuwe Kerk; de gewone deur van de Ned. Herv. en Ned. Geref. Kerk werd gesloten bij de vereeniging; er komt een andere Kerk, en de vraag is dus, wie zal worden toegelaten? en het antwoord was, diegenen die gelegitimeerd zijn. De toepassing is dus te begrijpen, men moet ook niet dadelijk zoo verguizen". Dit is eienaardig dat hier in die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk 'n Hervormde predikant die vyandige houding van die Ned. Gereformeerde Kerk teenoor sommige Hervormde predikante wou vergoelik. Ouderling Christiaan Joubert het dan ook gemeen om te moet waarsku om versigtig te wees en op te pas, en ds. C. W. du Toit, van Potchefstroom, het hom daarin gesteun. Op voorstel van twee afgevaardigdes van Witfontein, ouderling C. J. Joubert en diaken J. J. Botha, het die Vergadering 'n kommissie aangestel om in te gaan op verskilpunte tussen die rapport van die Verenigingskommissies en die uitleg van die Ned. Gereformeerde Kerk en om 'n „uitgebreid voorstel" te doen.

Hierdie kommissie het die volgende dag 'n rapport uitgebring wat deur ds. Van Warmelo in 'n toespraak toegelig is. Hierdie toespraak is merkwaardig. Daaruit blyk hoe ds. Van Warmelo deur die omstandighede in die Kerkvereniging gesleep was, en hoe sy hart warm vir die Hervormde Kerk geklop het. Hy het die eer, die selfstandigheid en die vryheid van die Hervormde Kerk op plegtige wyse verdedig, en daaraan herinner dat dit nou wel vrede was in die Kerk, „maar dat er een tijd kan komen van oorlog". Dit was 'n lang toespraak, en ds. Van Warmelo kon, toe hy dit uitgespreek het, as skriba van die Vergadering nie aantekeninge daarvan maak nie, die assistent-skriba, ds. H. S. Bosman, moes dit doen. Toe die notule die volgende dag gelees is, het daar niks van ds. Van Wermelo se toespraak in voorgekom nie: ds. Bosman het dit doodgeswyg en alleen in twee reëls vermeld dat ds. Van Warmelo gepraat het. Hierop het ds. Van Warmelo aan die Vergadering gevra om self 'n opsomming daarvan te maak, waarteen ds. Bosman hom verset het, want hy wou dit uit die notule uithou omdat hy bevrees was dat dit die Kerkvereniging sou benadeel. Nadat die Vergadering 'n ruk oor die versoek van ds. Van Warmelo en die verset van ds. Bosman daarteen gediskussieer het, is die versoek tog toegestaan, maar tegelyk is ook besluit om die diskussies daaroor *nie* te notuleer nie, maar dit as 'n „zamen-

spraak" te beskou. Die rede van hierdie besluit om niks te notuleer nie was omdat dit nogal skerp toegegaan het tussen ds. Bosman en ds. Van Warmelo. So het ds. Bosman o.a. opgestaan en met sy vinger na ds. Van Warmelo gewys en aan hom gesê dat, as die vereniging skipbreuk ly, dit *sy* skuld sou wees. Die nag daarna het ds. Van Warmelo nie geslaap nie, en die volgende dag was hy ouer as die vorige [1]). Die Witfonteinse afgevaardigdes—ouderlinge Christiaan Joubert, Martinus Prinsloo en diaken J. J. Botha—en ouderling P. W. Geyser, van Standerton, het hulle teenstemme laat aanteken teen die besluit om die voorval tussen ds. Bosman en ds. Van Warmelo nie te notuleer nie.

Sommige mense het begin insien dat die Kerkvereniging vir die Hervormde Kerk nie veel goeds voorspel het nie. Dit was nie alleen ds. H. L. Neethling wat 'n bittere houding teen die Hervormde Kerk aangeneem het en valstrikke gespan het nie, maar ook kon op die Stellenbosche predikante in die Hervormde Kerk nie altyd gereken word nie. Ds. Bosman het selfs om die Hervormde Kerk as sodanig niks gegee nie. Die Kerkvereniging moes onder sulke omstandighede prakties daarop uitloop dat die Hervormde lidmate in die Ned. Gereformeerde Kerk ingelyf en die kerkgoedere afgeneem word, terwyl die Verenigde Kerk onder 'n nuwe naam 'n voortsetting van die Ned. Gereformeerde Kerk sou wees.

Die standpunt van die Algemene Kerkvergadering was dat die diensdoende predikante van die Hervormde Kerk by die Kerkvereniging nie 'n legitimasie-akte van die Kaapse Sinode behoef te vertoon nie; maar die ongerymdheid dat die aankomende predikante eers aan die Kaap gelegitimeer moes word, is aangeneem, en hiermee is die beginsel aanvaar dat die Verenigde Kerk van die vrye Republiek gedeeltelik van 'n Kerk in 'n onvrye Engelse Kolonie afhanklik sou wees. Verskillende Hervormdes sou hulle later, toe hierdie punt vir hulle duidelik geword het, daarteen verset, en dit sou een van die faktore wees wat die kerkvereniging sou laat misluk.

Die Vergadering het kort hierop vir 'n paar maande verdaag.

Op 26 Januarie 1885 is die verdaagde drie-en-twintigste Algemene Vergadering van die Ned. Hervormde Kerk en die dertiende Algemene Vergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk op Potchefstroom geopen.

In die Vergadering van die Hervormde Kerk het al dadelik geblyk dat daar onder die Hervormde gemeentes nie alte veel instemming met die Kerkvereniging bestaan het nie. Hierdie gevoelens was veroorsaak deur die vyandige houding van

---

[1]) Mededeling van Mev. C. D. Cloete -van Warmelo, oudste dogter van ds. Van Warmelo.

persone soos ds. H. L. Neethling in die Ned. Gereformeerde Kerk, wat die Hervormde Kerk voortdurend op haatlike wyse aangeval het. Die veelvuldige bewerings dat die naam *Hervormd* en daarmee die hele *Hervormde* Kerk, onwettig was, het gemaak dat daar in die Hervormde Kerk 'n reaksie gekom het en die mense hoe langer hoe meer op die handhawing van die naam *Hervormd* gestaan het, en die naam *Nederduitsch Hervormd* as die naam vir die verenigde Kerk wou gehad het. Die naam *Hervormd* het vir hulle die simbool geword om uitdrukking te gee aan die karakter van die Kerk. Die Hervormde Kerk het geen Metodistiese karakter gehad nie, en met die Metodisme en sy spesiale bekeringsdienste en bidure wou die Hervormde mense nooit iets te make gehad het nie.

Voor die Vergadering het verskillende memories gekom, een uit Standerton met 144 name, een uit Vredenburg (Rhenosterkop-afdeling van Witfontein) met 49 name, een uit Heidelberg met 34 name, om die benaming *Nederduitsch Hervormd* te behou. Ds. Bosman het te kenne gegee hoe „ontroerd" hy daaroor was; hy kon „geen oogenblik begrijpen, hoe leden der Ned. Hervormde Kerk zoo iets kunnen teekenen", terwyl hulle saam was om te verenig „en de zaak tot zulk een hoogte is gekomen". Hy wou dan ook dat daar „beslist" geantwoord moes word „dat de onderteekenaren hebben gedwaald, en dat de memories moeten worden teruggegeven". Met ander woorde: hulle was *te laat* met die memories.

Ouderling Joubert, wat Witfontein, het die reg van die gemeentelede om hulle uit te spreek teenoor ds. Bosman verdedig en o.a. gesê: „de Gemeente wist eerst niet veel van de vereeniging; maar later is zij daarmede bekend geworden." Die ander Witfonteinse afgevaardigde, ouderling M. J. Prinsloo, het gesê „dat er nog meer memories van die aard zijn. Het gaat met de Gemeente zooals het hem gegaan is — plotseling". Ander persone was weer van mening dat die memories *te vroeg* was. Nadat ds. Van Warmelo laat uitkom het „hoe deze memories een werkelijken afdruk geven van den kerkelijken toestand in Transvaal", is met vyf-en-dertig teen veertien stemme 'n voorstel van ds. H. S. Bosman, gesekondeer deur diaken G. J. Engelbrecht, van Standerton, aangeneem van die volgende inhoud:

> Deze vergadering geeft haren spijt te kennen, dat deze memorie(s) onder bestaande omstandigheden ingediend is (zijn), en belooft dat de zaak van haren kant ter sprake zal gebragt worden zodra zulks vereischt wordt.

Ouderling M. J. Pinsloo, van Witfontein, het sy teenstem laat notuleer. Hy was met die belofte nie tevrede nie. Later sou blyk dat hierdie ouderling gelyk gehad het, want aan hier-

die belofte is nooit en nimmer voldoen nie — ja, die voorsteller van die besluit sou die eerste wees om ná die Kerkvereniging in die koerante teen die naam *Hervormd* te skryf. Intussen is die gemeentes met 'n vals belofte gepaai, en die memories was altyd beskou as *te vroeg* of *te laat*.

Daar was nog 'n groot verskil tussen die standpunt van die Ned. Hervormde en die Ned. Gereformeerde Kerk in verband met die legitimasie-akte. Die Ned. Hervormde Kerk wou alleen van die predikante, wat later sou inkom, eis dat hulle aan die Kaap gelegitimeer moes wees, terwyl die Ned. Gereformeerde Kerk dit ook van die toenmalige diensdoende predikante wou eis.

Op die tweede dag van die sitting van die Vergadering het daar 'n deputasie onder leiding van ds. Neethling, van Utrecht, verskyn met die doel om tot duidelikheid te kom. Ds. Neethling het op 'n advokaatagtige wyse opgetree. Hy het die Hervormde Kerk verwyt dat dié 'n dubbelsinnige standpunt ingeneem het deur eers in 1882 die Verenigingskommissie-rapport sonder diskussie met akklamasie goed te keur en in 1884 weer te sê dat 'n legitimasie aan die Kaap alleen vir toekomstige predikante 'n vereiste was. Hy het egter oor die hoof gesien dat die Hervormde Kerk nie 'n dubbelsinnige standpunt ingeneem het nie, maar dat die twee Kerke die Verenigingskommissie-rapport verskillend uitgelê het. Hy het gemaak asof sy Kerk se uitleg, wat nie deur die Hervormde Kommissielede en ook nie deur al sy Kerk se Kommissielede gedeel is nie, tog die enigs moontlike en dus die regte uitleg was. Hy het dan ook op indiskrete wyse verlang dat die predikante wat nie in besit van 'n geldende Kaapse legitimasie-akte was nie, nie in die Verenigde Kerk kon toegelaat word nie, dus dat die voorsitter van die Hervormde Algemene Kerkvergadering, ds. G. W. Smits, en die skriba, ds. Van Warmelo, uit die Kerk gestoot moes word en dat vir hulle geen plek in die Verenigde Kerk sou wees nie.

Dit doen wonderlik aan as 'n mens bedink dat 'n deputasie van die Ned. Gereformeerde Kerk vir soiets in die Algemene Vergadering van de Hervormde Kerk kom pleit het en dat die Hervormde Kerk dit verdra het! Die diskussie was soms oor en weer nog al skerp. Ouderling Joubert, van Witfontein, het die Vergadering gewaarsku om tog versigtig te wees. Die toeleg van ds. Neethling was duidelik, en ds. Van Warmelo het te kenne gegee „dat er een tijd is om te spreken, en hij nu niet kan zwijgen", en dat die opmerking van ds. Neethling „namelijk dat als hij geen legitimatie-acte had hij niet in de vereenigde Kerk kan komen, heeft stof tot nadenken gegeven". Ook het hy weer daarop gewys dat die uitleg wat ds. Neethling van die Verenigingskommissie-rapport gegee het, anders was

as wat die sewe verteenwoordigers van die Ned. Hervormde Kerk en twee van die Ned. Gereformeerde Kerk daaraan gegee het. Later het hy nog 'n keer verklaar „dat hij na al het voorgevallene dubbel voorzichtig is geworden".

Ds. Van Warmelo het uiteindelik 'n voorstel ingedien om aan die Ned. Gereformeerde Kerk reguit te vra of hy die vereiste van 'n Kaapse legitimasie-akte ook vir die toenmaals diensdoende predikante verpligtend gestel het. Die Ned. Gereformeerde Kerk moes nou reguit praat, en van sy antwoord sou afhang of die Hervormde Kerk nog langer aan die Kerkvereniging sou deelneem. Ds. Bosman, wie se hart by die Ned. Gereformeerde Kerk was, het dit ingesien en het dan ook teen die voorstel gepraat, maar dit is met agt-en-dertig teen tien stemme aangeneem. Die deputasie van die Ned. Gereformeerde Kerk het toe vertrek om die antwoord te gaan haal.

Ds. Neethling, wat altyd net aan die Ned. Hervormde Kerk vrae gestel en verwyte gemaak het, het dit nou in die Vergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk die Hervormde Kerk kwalik geneem dat hy so'n reguit vraag gestel het, en het gepleit om die legitimasie aan die Kaap verpligtend te stel. Dit is egter besef dat as dit gedoen sou word, die vereniging skipbreuk sou ly; en daarom het die Vergadering van die Ned. Gereformeerde Kerk besluit om aan die Hervormde Kerk as antwoord te gee dat volgens sy beskouing die rapport van die Verenigingskommissie 'n Kaapse legitimasie aan al die predikante verpligtend gestel het, maar „om den Wil der Vereeniging" wou hy van die toepassing daarvan op die toenmalig diensdoende predikante afsien, dog die nuwe ondertekeningsformulier van die Verenigde Kerk moes deur al die predikante onderteken word.

Toe hierdie halfhartige antwoord in die Vergadering van die Hervormde Kerk gekom het, was die Vergadering slap genoeg om dit aan te neem. Ds. Smits en ds. Van Warmelo, die voorsitter en die skriba van die Hervormde Algemene Kerkvergadering, die twee oudste predikante van die Hervormde Kerk wat die hitte van die dag en die koue van die nag help dra het toe geen predikant uit die Kaapkolonie 'n beroep na Transvaal wou aanneem nie, sou dus in die Verenigde Kerk alleen „om den Wil der Vereeniging" toegelaat word!

Die antwoord van die Ned. Gereformeerde Kerk het nog 'n tweede punt bevat waarop gelet moet word. Daardie Kerk het geëis dat al die predikante van die twee Kerke die nuwe ondertekeningsformulier moes teken. Dit lyk onskuldig, maar dit was nie onskuldig nie. Die standpunt van die Hervormde Algemene Kerkvergadering van 1884 was dat die Verenigde Kerk *nie 'n nuwe Kerk* moes wees nie, maar alleen 'n voortsetting van die bestaande Ned. Hervormde en Ned. Gerefor-

meerde Kerke, dat die predikante van hierdie twee Kerke dus nie eers weer deur 'n nuwe ondertekening van die kerkleer moes tegelaat word nie, en dat 'n ondertekening van die nuwe Kerkwet waarin die nuwe ondertekeningsformulier vervat was, voldoende sou wees. Die standpunt van die Ned. Gereformeerde Kerk was dat die twee Kerke deur die Kerkvereniging ontbind sou word, dat die Verenigde Kerk *wel 'n nuwe Kerk* sou wees,, en dat daarom 'n nuwe ondertekening van die ondertekeningsformulier deur al die predikante 'n vereiste was.

Verskillende lede van die Hervormde Kerk het hierteen besaar gehad. Hulle wou die historiese Hervormde Kerk, wat deur die Voortrekkers in Transvaal geplant was, nie prysgee en nie ontbind nie, en ouderling Chr. Joubert, van Witfontein, het sy stem daarteen laat hoor, terwyl die ander Witfonteinse afgevaardigde, M. J. Prinsloo, „aan de eer der Hervormde Kerk" herinner het. Die groot meerderheid van die Vergadering wou egter toegee, en die debat het soms skerp geword. Ds. Van Warmelo het vir die standpunt van die handhawing van die voortbestaan van die Hervormde Kerk in die Verenigde Kerk gepleit en gesê „de zaak neemt een onrechtvaardige wending" en dat hy nie kon begryp hoe sommige mense nou 'n ander houding kon inneem as agt maande vantevore nie. Hy het beskou dat die Ned. Gereformeerde Kerk met twee mate meet.

Ouderling Chr. Joubert het 'n voorstel gehad om 'n ondertekening van die nuwe ondertekeningsformulier nie verpligtend te stel nie, en diaken Van Alphen om dit wel te doen. Nadat ds. Bosman in „een uitvoerige en ernstige aanspraak" op die „onbillijke" gewys het om die houding van agt maande gelede te handhaaf en op die punt van die ondertekening van die nuwe ondertekeningsformulier nie aan die Ned. Gereformeerde Kerk toe te gee nie, nou dat laasgenoemde Kerk die vereiste omtrent 'n legitimasie aan die Kaap vir die diensdoende predikante laat val het, het daar iets onbegrypliks gebeur. Die Vergadering het vir 'n paar minute verdaag, en in dié tydjie het ouderling Joubert hom laat oorhaal om saam met diaken Van Alphen 'n nuwe voorstel op te stel wat as 'n soort kompromis moes dien. 'n Ondertekening van die nuwe ondertekeningsformulier deur al die reeds diensdoende predikante is daarin wel nie verpligtend gestel nie, maar, word gesê, die Vergadering het daar geen beswaar in nie. Die voorstel was so vaag opgestel dat die mense ongetwyfeld nie verstaan het nie dat dit ook so uitgelê kon word en later ook so uitgelê is, dat die Ned. Hervormde Kerk, net soos die Ned. Gereformeerde Kerk, met die

Kerkvereniging ontbind is en dat die Verenigde Kerk 'n nuwe Kerk sou wees [1]).

Die twee Algemene Kerkvergaderings was dit nou met mekaar eens, en sonder veel moeite is daar toe 'n ooreenkoms getref hoe om die vereniging deur te sit. In artikel 11 van hierdie ooreenkoms is bepaal dat

> bij de Gemeente welke eenen leeraar heeft, gehad heeft, of beroepen heeft, voege zich de Gemeente die nog geen leeraar heeft, gehad heeft, of beroepen heeft.

Die ineensmelting het in die loop van die jaar 1885 plaasgevind. In verreweg die meeste gevalle is nooit die toestemming van die gemeentes gevra nie, ook nie van die gemeente Pretoria nie, sodat dit meer 'n ineensmelting van kerkrade was. Hierdie saamgestelde kerkrade het hierop afgevaardigdes gestuur, uit wie die eerste Algemene Kerkvergadering van die Verenigde Kerk op 7 Desember 1885 gekonstitueer is. Die kerkraad van die Konsulentsgemeente van Pretoria (Witfontein en Rhenosterpoort) het geweier om afgevaardigdes te stuur, want die gevoelens van die gemeente was beslis teen die kerkvereniging.

Die datum 7 Desember 1885 is die geboortedatum van die Verenigde Kerk, soos op sy Algemene Kerkvrgadering van Mei 1888 uitgespreek.

## DIE KONSULENTSGEMEENTE VAN PRETORIA WEIER OM TE VERENIG

Toe die Kerkvereniging in 1885 in volle gang was en op verskillende plekke 'n samesmelting van kerkrade van die Ned. Hervormde en die Ned. Gereformeerde Kerke plaasgevind het, het ds. Bosman gemeen om die Kerkvereniging ook op die twee Hervormde Gemeentes van Pretoria toetepas en wou die Konsulentsgemeente dwing om met sy gemeente saam te smelt. Die Kommissie van die Algemene Vergadering van die Hervormde Kerk het op 14 September 1885 onder voorsitterskap van ds. Bosman saamgekom en besluit om die Kon-

[1]) Met die Kerkvereniging is die standpunt ingeneem dat die Verenigde Kerk 'n nuwe Kerk is, gestig met die vereniging. Sien die Notule van die Alg. Kerkvergadering van die Ned. Geref. Kerk Maart 1883, bls. 15; van die Ned. Herv. Kerk Mei 1882, bls. 4. Op 24 Junie 1890 het ds. H. S. Bosman in 'n voor die Hooggeregshof te Pretoria beswore stuk o.a. verklaar: „Door de Vereeniging voormeld hebben beiden de Nederduitsch Hervormde Kerk en de Nederduitsch Gereformeerde Kerk als aparte lichamen of rechtspersonen opgehouden te bestaan." Verskillende Hervormdes het dit eers later ingesien en het ook nie saamgegaan nie. Ander het dit eers later ingesien en het hulle toe onder 'n Prokurasie-kommissie georganiseer en uit die vereniging getree.

sulentsgemeente skriftelik te vra om „het oude te vergeten, alle geschillen op zijde te zetten" en met Pretoria te verenig. Ds. Van Warmelo het hierop met die brief na Witfontein en Rhenosterpoort gegaan, waar hy goed bekend was en groot invloed gehad het, want die mense het van hom gehou. Maar in hierdie saak wou hulle hom nie volg nie. Op Witfontein en op Rhenosterpoort is die brief deur die gemeente behandel en op altwee die plekke het *die gemeente* die volgende besluit geneem:

1. Dat door beide Kerkeraden vooraf bewijs zal moeten overgelegd worden, dat alle Kerkschulden, waarvoor een der Kerkeraden of gemeenten verantwoordelijk zijn, geheel vereffend en afbetaald zijn.
2. Dat vooral door bovengenoemde Kerkeraden zal moeten overeengekomen zijn welke Predikant door hen zal moeten beroepen worden in de vereenigde Gemeente van Pretoria.
3. Onder de thans bestaande wetten van de Ned. Hervormde Kerk van de Z.A. Republiek.

Die gemeente het nog met nadruk daaraan toegevoeg dat hulle beloof om hulle goedkeuring aan die vereniging van die twee Hervormde gemeentes te sal heg „wanneer stipt naar bovengenoemde drie punten gehandeld wordt". Die Konsulentsgemeente wou dus wel met die ou gemeente saamsmelt as die Hervormde Kerkwet gehandhaaf bly en dit nie met die Ned. Gereformeerde Kerk verenig nie.

Die kerkraadsvergadering sou op Rhenosterpoort gehou word, en ds. Van Warmelo wou gehad het dat daar dan twee afgevaardigdes na die Algemene Vergadering van die Verenigde Kerk sou gekies word, wat op 7 Desember sou saamkom. Ouderling Christiaan Joubert het daarin toegestem en op versoek van ds. Van Warmelo daarheen gegaan, want hy het gemeen dat die saak al hopeloos was en daar niks meer aan gedoen kon word om uit die vereniging te bly nie. Ouderling (Vaal) Martinus Prinsloo het egter ronduit aan ds. Van Warmelo gesê dat hy nie van plan was om nog meer klippe op die graf van die Hervormde Kerk te dra nie, en dat hy in geen geval die kerkraadsvergadering sou bywoon nie. 'n Paar ander lede het ook weggebly, sodat daar geen kworum was nie, en die kerkraad geen afgevaardigdes na die Algemene Vergadering van die Verenigde Kerk kon kies nie. Deur toedoen van die heer N. M. Prinsloo, 'n seun van ouderling Martinus Prinsloo, het die twee ouderlinge Prinsloo en Joubert in die huis van eersgenoemde bymekaargekom en ooreengekom om by mekaar te staan en die Hervormde Kerk te handhaaf, kom wat wil. Hulle enigste uitweg was om te probeer om 'n predikant uit die Hervormde Kerk van Holland te kry.

Intussen het die Algemene Vergadering van die Verenigde Kerk op 7 Desember 1885 saamgekom. Al die kerkrade van die Hervormde Kerk het afgevaardigdes gestuur behalwe dié van die Konsulentsgemeente. Die Vergadering was op 'n baie wonderlike manier saamgestel. Hoewel die Ned. Hervormde Kerk veel en veel groter was as die Ned. Gereformeerde Kerk, is gesorg dat die oorgrote meerderheid van die afgevaardigdes lede van die Ned. Gereformeerde Kerk was. Dit was ook op die volgende Algemene Vergaderings van die Verenigde Kerk die geval. Die Hervormde element is heeltemal oorskadu; en hoe meer dit vir hulle duidelik sou word, hoe meer sou hulle uit die vereniging uittree. Die Vergadering is met oop deure gehou, en ouderling Christiaan Joubert het gesorg dat hy in die kerkgebou aanwesig was om te sien wat sou gebeur, terwyl ouderling Martinus Prinsloo sy skoonseun Pieter Gouws en die heer Coenrad Vermaak gestuur het om ook daar te wees en later aan hom te kom vertel wat plaasgevind het.

By die konstituering van die Vergadering het die Voorsitter, ds. Neethling, van Utrecht, die lys van name van die verskillende gemeentes afgelees, maar het die Konsulentsgemeente oorgeslaan. Dit is nie gedoen omdat die kerkraad van hierdie gemeente nie afgevaardigdes gestuur het nie, maar omdat ds. Neethling aan die Konsulentsgemeente die reg ontsê het om afgevaardigdes te stuur. Ds. Neethling en ds. Bosman het gesien dat daar moeilikheid sou kom omdat Witfontein nie wou verenig nie, en hulle het gemeen dat die beste plan om die moeilikheid te onderdruk was om die bestaan van die gemeente op te hef. Hulle het gemaak asof artikel 11 van die program wat voorgeskryf het hoe om die Ned. Hervormde en die Ned. Gereformeerde gemeentes saam te smelt, bedoel was vir 'n samesmelting van hierdie twee selfstandige Ned. Hervormde gemeentes van Pretoria. Hulle wou die Konsulentsgemeente van Pretoria dus forseer om met die gemeente van Pretoria waar ds. Bosman predikant was, saam te smelt. Hulle wou die gemeente „annekseer", soos die Witfonteinse mense dit uitgedruk het.

Ds. Van Warmelo het vir die regte en die bestaan van die Konsulentsgemeente opgekom, maar dit het niks gehelp nie, want die Ned. Gereformeerde element wou Witfontein vernietig en met dertig teen vier-en-twintig stemme het die Vergadering die volgende voorstel aangeneem:

> Deze Vergadering betreurt het, dat de Konsulents-Gemeente van Pretoria nog niet vereenigd is met de Gemeente van Pretoria, en verzoekt haar dringend om vóór de volgende Algemeene Vergadering de ineensmelting volgens Art. 11 te doen plaats hebben.

So is daar 'n verkeerde uitleg gegee aan artikel 11 met die bedoeling om die Konsulentsgemeente dood te maak en op dié manier te verhinder dat dit as Hervormde gemeente sou bly staan.

Ouderling Joubert het in Desember 1885 in oorleg met die ander kerkraadslede besluit om na jonkheer dr. G. Beelaerts van Blokland, die gesant van die Suid-Afrikaanse Republiek in Europa, te skryf en te vra of hy nie in Holland 'n predikant vir die Konsulentsgemeente kon vind nie. Die heer Beelaerts was 'n Nederlander en het in Den Haag gewoon. As gesant was hy goed op die hoogte van Transvaalse aangeleenthede; en daar hy self 'n gelowige lidmaat van die Ned. Hervormde Kerk van Holland was, het ouderling Joubert geweet dat hy hierdie belangrike saak in sy hande kon toevertrou. Ouderling Joubert het hom dan ook op 8 Januarie geskryf. Daar het in dié dae op Pretoria 'n bekende onderwyser met die naam van W. Louis gewoon. Hy was hoof van die skool. Op versoek van die heer Joubert het hy as die sekretaris van die Konsulentsgemeente in hierdie belangrike saak opgetree. Die hoop was dat die predikant uit Holland al met die April-nagmaal van 1886 in Transvaal sou wees, of in elk geval voor Mei, wanneer die Algemene Vergadering van die Verenigde Kerk weer bymekaar sou kom. Daar was 'n spanning onder die kerklike leiers; want hulle het geweet dat as daar maar eers weer 'n predikant was, duisende Hervormdes aan die Hervormde Kerk getrou sou bly. Op 28 Januarie, toe die heer Beelaerts nog nie eens ouderling Joubert se brief kon gehad het nie, het Louis al aan hom geskryf: „De Voormannen vragen mij al naar een telegram van U.E. omtrent den predikant."

In Februarie het hulle ds. Smits, van Rustenburg, na Witfontein en Rhenosterpoort vir 'n kerkviering laat kom. Ds. Smits was die enigste predikant wat nie verenig het nie, maar weens liggaamlike swakheid het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk hom eervol ontslag en emeritaat verleen. Dit sou egter eers op 1 April 1886 ingaan. Op 13 en 14 Februarie was daar kerkviering op Witfontein en die week daarop in die afdeling Rhenosterpoort. Die kerkraad het in die voormiddag van Saterdag die 13de vergader. Daar was toe ook 'n brief ter tafel van ds. Van Warmelo as scriba van die Algemene Vergadering van die Verenigde Kerk waarin hy die besluit wat hierdie Vergadering op 7 Desember 1885, in verband met die Konsulentsgemeente geneem het, meegedeel het. Ná 'n breedvoerige diskussie het die kerkraad hierop die volgende besluit geneem:

> Overwegende, dat door de HoogEerw. Algemeene Kerkvergadering der Ned. Herv. of Geref. Gemeente in de Z.A.R., zitting houdende te Pretoria 7 December 1885,

de Consulentsgemeente van Pretoria niet op de rij der gemeenten is geplaatst;

Overwegende, dat er bij die gelegenheid ook geene afgevaardigden door den HoogEerw. Voorzitter zijn opgeroepen;

Overwegende, dat dientengevolge ook geene afgevaardigden hebben kunnen zitting nemen, al zouden zij ook tegenwoordig zijn geweest;

Overwegende, dat het besluit der HoogEerw. Algem. Kerkvergadering dato Pretoria 7 December 1885 ten eenemale in strijd is met een schrijven van den Voorzitter en Scriba der Commissie Algem. Kerkvergadering, dato Pretoria 15 September 1885, uit welk schrijven het blijkt als het gevoelen van de HoogEerw. Commissie dat de Consulentsgemeente niet valt onder Art. 11 der Commissiebesluiten Januarij 1885;

Overwegende, dat ook zelfs de Scriba der HoogEerw. Kerkvergadering den Kerkeraad alhier niet schijnt te erkennen als te zijn: Kerkeraad van de Hervormde of van de Nederd. Herv. of Geref Gemeente van Pretoria, onder Consulentschap van Ds. G. W. Smits, volgens opschrift van zijn HoogEerw. schrijven aan den Kerkeraad, dato Heidelberg 23 December 1885, luidende als volgt:

> Aan den Eerw. Kerkeraad van de Consulentsgemeente van Pretoria, onder het Consulentschap van Ds. G. W. Smits;
>
> Zoo besluit de Kerkeraad heden avond eene bijeenkomst te houden ten einde het gevoelen der Gemeenteleden te weten wat hun te doen staat in deze met betrekking het besluit der HoogEerw. Algem. Kerkvergadering der Ned. Herv. of Geref. Gemeente, op voorstel van den predikant van P. C. Stroom, gesecondeerd door diaken Klaassen.

Voor die Vergadering was daar ook 'n brief van die hoogbejaarde P. J. L. Venter, wat al in 1852 ouderling van Zoutpansberg was. Hy het op hierdie tydstip in die gemeente Standerton (Trichardtsfontein) gewoon. In hierdie brief het hy gesê dat hy by die Konsulentsgemeente aansluit omdat hulle daar Hervormd wil bly. So was daar baie mense wat in hierdie dae van kerklike verwarring na hierdie gemeente om leiding opgesien het. In die aand het die gemeente onder voorsitterskap van kommandant Salomon Prinsloo vergader. Sy seun G. C. Prinsloo, die later bekende ouderling van die gemeente te Bronkhorstspruit, het as sekretaris gefungeer. Die volgende besluit is toe geneem en namens die afdeling Witfontein geteken deur S. T. Prinsloo, voorsitter, C. Vermaak,



*Gerret Cornelis Prinsloo en sy eggenote. Hy is op 26 November 1859 gebore en op 13 Desember 1943 oorlede. In Februarie 1886 was hy sekretaris van die gemeentevergadering op Witfontein waar besluit is om nie aan die kerkvereniging deel te neem nie.*

L. H. Jacobs, J. H. Duvenage, D. S. Prinsloo, P. J. Minnaar, L. C. Geyser en G. C. Prinsloo, sekretaris:

De vergadering dezer gemeente tot bespreking harer geestelijke belangen, verklaart zich onder geene omstandigheden aan een dwangbesluit te onderwerpen; en komt ten volle overeen met alle aangehaalde punten met onze Eerw. Kerkeraad in haar besluit vervat hedenavond aan ons voorgelegd.

Maakt geene objectie omtrent het niet opnemen dezer Gemeente in de rij der Gemeenten van de Ned. Herv. of Geref. Kerk.

Gevoelt ons integendeel tevreden te blijven hetgeen wij was en nu nog ben, namelijk: Ned. Herv. Deze vergadering verklaart verder, dat zij onder geene omstandigheden zullen aansluiten bij die Kerkgenootschap, waardoor inbreuk zal kunnen worden gemaakt op de naam en regten van de Ned. Herv. Kerk, zooals dezelve zijn neergelegd in art. 20 onzer Grondwet.

Van deze kerk onzer vaderen willen wij geen afstand doen en verzoek onze Eerw. Kerkeraad iedere geoorloofde middel in het werk te stellen en hunne uiterste best te

doen, opdat dit kostbaar kleinood voor ons en onze kinderen bewaard moge blijven, belovende krachtig te zullen medewerken in alles dat onze pligt van ons vordert ter behoud van dit heerlijk doel.

Alle leden van de Ned. Herv. Kerk in de Z.A. Republiek worde door ons als zoodanige met broederlijke liefde erkend en ontvangen.

Verlangt verder dat de wetten van Ned. Herv. Kerk voor ons zullen blijven bestaan zooals zij thans bestaan.

Die week daarop is hierdie besluit voor 'n gemeentevergadering op Rhenosterpoort gelê wat gehou is onder voorsitterskap van generaal F. G. Joubert, bekend as die man van Bronkhorstspruit uit die oorlog van 1880—81. Die besluit is net so oorgeneem en namens hierdie afdeling geteken deur F. G. Joubert, S. L. Riekert, P. S. Vermaak, J. N. Roets, M. J. Prinsloo (nie dieselfde as die ouderling met die naam nie), D. C. Minnaar en Wm. S. Porter.

Die bewering word soms gemaak dat ds. Smits die mense sou omgehaal het om hierdie standpunt in te neem. *Dit is heeltemal onjuis.* Die laaste wat ds. Smits in die gemeente was, was in November 1884. In 1885 is dit deur ds. Van Warmelo bedien en eers in Februarie 1886 was ds. Smits weer daar; toe het die gemeente al lankal sy standpunt ingeneem en was hulle al 'n predikant uit Holland te wagte!

Die spanning was groot, want hulle het gehoop dat die predikant uit Holland in April aanwesig kon wees, of anders dat hulle minstens berig van sy koms sou ontvang. Dit is dan ook tekenend om te lees hoe die onderwyser Louis in April 1886 aan die heer Beelaerts geskryf het:

De menschen hier zijn als kinderen; elke post komt de Vice-president (ouderling Chr. Joubert) mij vragen, of er al een brief van U.E. is over den predikant. Ik hoop maar, dat we vóór 25 dezer een antwoord kunnen hebben.

Die heer Beelaerts het op 10 Maart 1886 aan die kerkraad van die Konsulentsgemeente geskryf dat hy dit wel moontlik ag om 'n predikant te kry, maar dan moes die kerkraad eers 'n beroep uitbring, en met die oog daarop het hy hulle vier predikante genoem wat almal bereid was om so'n beroep ernstig te oorweeg. Dit was 'n teleurstelling dat die predikant nie dadelik gekom het nie, en daarom het die kerkraad ds. Smits, wat intussen emeritus geword het, laat kom om die dienste met die April-nagmaal waar te neem.

Die kerkraad het op Vrydag 23 April vergader. Daar was ook twee oud-ouderlinge van Rustenburg aanwesig, G. S. Botha en J. J. Pietersen, met 'n lys wat die handtekenings van 230 manslidmate bevat het wat kennis gegee het „dat men getrouw wenschte te blijven aan de Ned. Hervormde Kerk

en als zoodanig aansluiting verlangt" by Witfontein. Dit was vir die kerkraad ook duidelik hoe daar oor die hele land baie gemeentelede was wat by die Hervormde Kerk wou bly.

Die kerkraad het dit hierop „noodzakelijk" geag om eers die „gronden" neer te lê waarom hulle nie wou verenig nie. Met die oog hierop is die volgende besluit opgestel wat die volgende dag deur die gemeente met algemene stemme goedgekeur is en waarmee ook die aanwesige afgevaardigdes hulle instemming betuig het:

1. Aangezien de Nederduitsch Hervormde Gemeente van het district Pretoria, onder Consulentschap van den WelEerw. ZeerGel. heer G. W. Smits, bij besluit van 12 en 20 Februarij 1886, duidelijk heeft verklaard geen afstand te willen doen van de Nederduitsch Hervormde Kerk en al de regten daaraan verbonden:

   En gezien hebbende dat er zeer vele leden van verschillende Gemeenten van de Ned. Herv. Kerk in de Z.A. Republiek zich met dat ons gevoelen vereenigen, zoo besluit de vergadering, met goedkeuring van de Gemeente, te zijn en te blijven leden van de Nederduitsch-Hervormde Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek. met al dezelver regten daaraan verbonden, zoals dezelve zijn vastgesteld bij artt. 20 en 24 der Grondwet, en bij de wetten en bepalingen der Ned. Herv. Kerk, vastgesteld in de Algemene Kerkvergadering, zitting gehouden hebbende te Heidelberg, dato 29 November 1869 en volgende dagen, en welke wetten en bepalingen erkend zijn door den HoogEdel Achtbaren Volksraad der Z.A. Republiek.

2. Van dit Kerkeraads- en Gemeentebesluit zal onmiddellijk kennis worden gegeven aan de Hoog-Edele Regering der Z.A. Republiek.

3. Bij behandeling van zaken, kiezen van kerkbesturen, oprigten van nieuwe gemeenten, enz., enz. zal gehandeld worden naar gelang de omstandigheden het vereischen; doch altijd zoo na mogelijk overeenkomstig de wetten en bepalingen der Ned. Herv. Kerk.

4. Met betrekking de behartiging der geestelijke belangen van de Gemeenten in verschillende districten, zullen later bepalingen worden gemaakt, zooveel mogelijk in overleg met en naar de behoeften en begeerten der gemeenten.

5. Uit kracht van bovengenoemde besluiten, houdt deze gemeente op te bestaan als eene Consulentsgemeente van het district Pretoria, doch beschouwt zich van nu af aan

te zijn: *De Nederduitsch Hervormde Gemeente der Zuid-Afrikaansche Republiek, district Pretoria.*

G. W. SMITS, *Predikant* en *Voorzitter.*
M. J. PRINSLOO, *Ouderling.*
C. J. JOUBERT, „
P. J. MULLER, „
N. M. VILJOEN, „
A. J. DE LANGE, *Diaken.*
J. J. PRINSLOO, „
J. J. BOTHA, „

Die Konsulentsgemeente het met hierdie besluit dus verklaar dat hy nie meer 'n *Konsulents*gemeente van Pretoria sou wees nie, maar voortaan sou optree as *die* Ned. Hervormde gemeente van Pretoria, want ds. Bosman met sy kerkraad het verenig. Die kerkraad het hierdie besluit aan die Uitvoerende Raad gestuur wat dit op 24 Mei behandel het saam met 'n versoekskrif van J. A. Rabé en M. J. Pos van Zoutpansberg waarin beswaar gemaak is teen die transportering van die kerklike eiendomme van Zoutpansberg op naam van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente en 'n versoek van die Sinode van die Ned. Herv. of Geref. Kerk om voortaan in die plek van die Ned. Herv. Kerk as die Staatskerk van die land erken te word. Die Uitvoerende Raad het hierdie versoekskrifte na die Volksraad gestuur wat op 26 Mei die volgende besluit geneem het:

Art. 322. De Volksraad heeft met de grootste belangstelling kennis genomen van de brieven en stukken hem door de Regeering toegezonden van wege de Synode der Nedertuitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk en die van de Nederduitsch Hervormde Kerk, vergaderd te Witfontein; en meent zijnen oprechten dank te moeten uitspreken voor het vertrouwen door de eerwaardige kerkelijke besturen uitgesproken op de bescherming door den E. A. Volksraad. De Volksraad is diep doordrongen van het groote gewicht der werkzaamheden van de genoemde Synode en der Kerkvergadering voor het heil van den Staat. Hij bidt haar van ganscher harte den zegen Gods toe op hare gewichtige taak, diep doordrongen van de overtuiging, dat de Zuid-Afrikaansche Republiek alleen dan bloeijen kan wanneer zij steunt op de rots van Gods Woord.

Alles wat in het vermogen van onze Vergadering ligt om de eerwaardige kerken in hare heerlijke taak te ondersteunen en te beschermen, verzekeren wij haar van ganscher harte en blijmoedig te zullen doen; niet slechts de bescher-

ming van onze wetten, maar zelfs meer dan dat, de bereidvaardige hulp waar het kan, door verleening van stoffelijke hulp, noodig voor de oprichting van nieuwe Gemeenten, zoals reeds herhaaldelijk en nog ten vorige jaren kostbare erven in verschillende dorpen daartoe door den Volksraad zijn afgestaan. Was in vroegere jaren de band van den Staat tot de Nederduitsch Hervormde Kerk een andere, het is de wensch des volks geweest hierin verandering te brengen en de Volksraad heeft dien wensch moeten eerbiedigen. Staat het derhalve nu niet langer in de magt van den Volksraad aan eene der Kerken het voorregt te verleenen om te zijn „de Kerk van den Staat" onveranderd blijft echter de verplichting van den Staat om alle vroegere aangegane verbintenissen tegenover personen, zooals salarissen, te handhaven.

De Volksraad verzoekt de Regeering, bij de Synode der Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk en bij den Kerkeraad der Nederduitsch Hervormde Kerk, de tolk te zijn van deze zijne gevoelens.

Soos die hoofregter, die heer J. G. Kotzé, met die sitting van die Hooggeregshof in 1892 verklaar het, is met hierdie besluit eintlik niks besluit nie en het die Hervormde Kerk die deur die Staat erkende Kerk gebly.

## DIE KOMS VAN DS. M. J. GODDEFROY

Toe die kerkraad van Pretoria — die vroeëre Konsulentsgemeente — op 5 en 7 November 1886 op Witfontein vergader, was daar 'n brief namens die Algemene Vergadering van die Verenigde Kerk waarin gevra is om 'n kommissie uit die Verenigde Kerk te ontmoet om 'n aansluiting by die Verenigde Kerk te bewerkstellig. Die kerkraad het sy verwondering oor hierdie brief uitgespreek en verklaar dat daar nie op ingegaan kan word nie; want as dit gedoen sou word, sou die kerkraad ontrou wees teenoor „de verschillende Gemeentes der Ned. Hervormde Kerk in de Zuid Afr. Republiek" wat hulle instemming betuig het met die besluite van hierdie gemeente en kerkraad om nie met die vereniging saam te gaan nie.

Dit het geblyk dat daar oor die ganse land onder baie Hervormde lidmate 'n instemming was met die houding van kerkraad en gemeente. Die gemeente self het so gegroei dat besluit is om op Rhenosterpoort ook 'n kerkgebou op te rig. Op 7 November het die kerkraad, saam met die kerkraad van Standerton, ds. N. J. van Warmelo as predikant beroep. Dit het gelyk of ds. Van Warmelo die beroep sou aanneem en met die Kerkvereniging sou breek. Hy het teen sy sin met die

*Ds. Marius Joseph Goddefroy, gebore in 1848 te Brussel, oorlede te Pretoria op 9 Augustus 1920. Van 1887 tot 1905 was hy predikant van Pretoria, en daarna van Middelburg tot aan sy emeritaat in 1917. Hy is op 9 Augustus 1920 oorlede.*



vereniging saamgegaan en was bitter teleurgesteld met die loop van sake. Hy het dan ook aan die kerkraad geskryf dat hy op 26 Desember antwoord sou gee. Sommige kerkraadslede het met hom persoonlik oor die beroep gaan praat, maar hy het tog bedank, want hy het gemeen dat dit nog nie die tyd was om met die vereniging te breek nie. Dit het hom moeite en stryd gekos!

Die kerkraad het op 3 Januarie 1887 weer op Witfontein vergader, eers onder voorsitterskap van ouderling M. J. Prinsloo en daarna van ouderling C. J. Joubert. Daar was ook nog drie ouderlinge en drie diakens van Standerton aanwesig, en een ouderling en een diaken van Middelburg, en drie afgevaardigdes van Heidelberg. Die teleurstelling oor die bedanking van ds. Van Warmelo was baie groot. Die vergadering het toe besluit om weer aan jhr. dr. Beelaerts van Blokland, die gesant van die Republiek in Europa, te skryf. Daar is toe ses blanko-beroepsbriewe opgemaak en behoorlik deur die kerkraadslede van Pretoria, Middelburg en Standerton en ook deur die drie gemeentelede van Heidelberg geteken, in die hoop dat die heer Beelaerts op die ses beroepsbriewe een predikant sou kry wat sou aanneem. Die kerkraad het in 'n brief aan die

gesant geskryf dat die uitspraak van die predikant so moet wees as die van dr. Leyds, „omrede de bevolking hier te lande hem zoo goed kan verstaan". Verder moet hy „een vast, onwrikbaar Hervormde leeraar zijn, die bekwaam is en ook gewillig om te alle tijde zich tegen onze tegenpartij te kunnen verdedigen en de eer van de Hervormde Kerk te handhaven". Ouderling Joubert, wat ook Vise-President van de Republiek was, het op 5 Januarie in 'n persoonlike brief aan die gesant nog o.a. geskryf:

> Dat ik bij U.E. aandring is niet alleen voor Kerk maar ook voor Staat, want hoe meer de godsdienst hier kan versterkt worden door predikanten uit Holland, hoe meer onze vrijheid gewaarborgd is. U kunt zelf begrijpen, welken invloed het op de bevolking kan uitoefenen, indien de meerderheid van de predikanten alhier van gevoelens Engelsch zijn, en daarom is het voor ons van zoo'n groot belang. Onze oude Kerk moet in stand gehouden worden, wil men onze vrijheid duurzaam doen blijven. Ook verzoek ik U.E. vriendelijk, bij het uitkiezen van een predikant vooral te letten op de geaardheid, oprechtheid en trouw aan die Hervormde Kerk en ook op de bekwaamheid om het ontstaan van de Hervormde Kerk en wat daarvoor geleden en gestreden is aan de bevolking te doen kennen. Ik geloof nooit, dat Holland zijn werkelijk doel, om Transvaal goed te doen, zal bereiken, indien men ons geen leeraren toezendt. Daarvan zal het afhangen, want door den omgang met Hollandsche leeraren worden de twee elementen tot een gebracht, en dit is een kracht voor ons land.

In dié dae het president Kruger sy ondersteuners vrywel uitsluitend onder die Hervormdes en (enkel) Gereformeerdes gehad. Kruger het nie alleen vir die staatkundige vryheid van die land gestaan nie, maar ook vir die kulturele vryheid. Die Kaapse Kerk het heeltemal onder Engels-teologiese invloede gestaan, en sy kultuur het deur sy vervreemding van Holland meer en meer 'n Engels-kerklike kultuur geword. Die teenstanders van Kruger was byna uitsluitend in die Verenigde Kerk en het 'n oriëntering na die Kaapkolonie voorgestaan. In dié dae was Stellenbosch nog 'n brandpunt van Engelsgesindheid om die Afrikaner te help verengels. Dit is dan ook goed verstaanbaar dat president Kruger met die kerklike strewe van vise-president Joubert gesimpatiseer het. Die onderwyser W. Louis, wat die skryfwerk van hierdie kerkraadsvergadering gedoen het, het nog die volgende aan die gesant privaat geskryf:

> Allen kijken nu met de grootste spanning naar den komenden predikant. Valt deze in den smaak, dan zal spoe-

dig een 2e en 3e leeraar moeten komen. Een jaar lang hebben ze getalmd om Ds. van Warmelo met zijn Gemeenten terug te brengen tot de Hervormde Gemeente. 24 December[1]) is hij formeel beroepen voor Witfontein, maar helaas, te vergeefs. Op verzoek van C. J. Joubert was ik zelf mee naar Witfontein, om wat te helpen met de pen en de teleurstelling over Ds. van Warmelo was groot. 22 Jaar heeft hij de Hervormde Kerk gediend en eindelijk is hij met zijn Kerk in die Vereenigde (Kaapsche) Kerk gegaan. Die vereniging is nu 1½ jaar geleden geschied door de kerkeraden zonder dat die Gemeente eigenlijk wist, wat er omging, en hiermee gingen alle eigendommen van de Hervormde Kerk van 30 jaar verloren aan aan die Verenigde Kerk . . . . Een *groot* geluk zou het zijn, als ZEw. hier kon wezen vóór Mei a.s. omreden de grote kerkvergadering van de Verenigde Kerk dan plaats zal hebben en dan de naam van die Kerk moet vastgesteld worden, en zag men den nieuwen predikant dan hier — de menschen zijn al zooveel belogen en bedrogen, door hun predikant zelf, dat ze *niets* meer gelooven vóór ze het *zien* — dan zouden de meeste Hervormden nog terug gaan naar de Hervormde Kerk. De oude hervormde partij is heelemaal voortrekkers element en Krugers gezind (anti-Kaapsch, anti-Engelsch), redenen waarom president Kruger ook zoo gaarne de Hervormde Kerk weer op de been zag. Kruger steunt C. J. Joubert sterk en deze twee partijen samen kunnen nog ¾ van het land uitmaken.

Sestien dae later, op 21 Januarie 1887, het die heer Louis nog weer aan die heer Beelaerts geskyf:

Mocht toch de a.s. predikant van de Hervormde Kerk maar een man zijn die bij een vroom gemoed, alle lust heeft om te *staan* tegenover die Kaapsche partij, wier ernstig streven is om ons zoo spoedig mogelijk geestelijk Engelsch te maken . . . De boeren vragen mij nu al, of er bericht is van U.E. aangaande den predikant en de brief kan nauwelijks „half pad" zijn. Ik vertel hun, dat in Februari of Maart Uw telegram verwacht kan worden.

Wij hopen en bidden, dat Uwe belangrijke keuze voor ons ten zegen moge uitvallen.

Die verlange van die mense na 'n predikant uit Holland was so sterk dat dit hulle geduld op die proef gestel het, en op 3 Maart is daar 'n kabel na die heer Beelaerts gestuur om te vra „hoe met beroep". In dieselfde maand Maart het hy

[1]) Die heer Louis vergis hom hier met die datum. Ds. Van Warmelo is op 7 November 1886 beroep, en het op 26 Desember bedank.

daarin geslaag om ds. M. J. Goddefroy, predikant van die Ned. Hervormde gemeente van Achlum, te vind wat bereidwillig was om die beroep aan te neem. Die heer Beelaerts het sy reiskoste intussen voorgeskiet; in die begin van Mei het hy na Suid-Afrika vertrek, en in die helfte van Junie het hy op Pretoria aangekom. Sy koms was 'n uitredding vir die Hervormde Kerk. Dit het 'n verademing gebring. Die roepstem na die ou Moederkerk, die Ned. Herv. Kerk van Holland, was dus ook nou nie verniet nie; en in die Hervormde Kerk van Transvaal het die liefde vir Holland weer baie sterk ontwaak.

Die kerklike en teologiese standpunt van ds. Goddefroy het heeltemaal ooreengekom met dié van die Hervormde Kerk in Transvaal, soos ook duidelik blyk uit sy skriftelike antwoord wat hy op 21 Junie gegee het op 'n welkomsadres wat ouderlinge C. J. Joubert en D. P. J. van Schalkwijk hom op 16 Junie aangebied het. In hierdie antwoord het hy o.a. gesê:

> Terwijl wij de handen ineenslaan, om elkander trouw en liefde toe te zeggen, is het ons behoefte allereerst de handen op te heffen tot den God en Vader van onzen Heere Jezus Christus, Wien wij door en in onze Ned. Hervormde Kerk wenschen te dienen, naar uitwijzen van Zijn heilig Woord.
>
> Van Hem, uit Wien en tot Wien alle dingen zijn, is onze verwachting; en door Zijne Genade hopen wij de Gemeente op te bouwen in haar allerheiligst geloof. Geen Christendom zonder Christus; geen Kerk zonder belijdenis; maar ook geen belijdenisschrift of formulier boven of nevens het onbedriegelijke Woord des Heeren.

Dit was altyd die standpunt van die Hervormde Kerk. Geen belydenis-Kerk nie, maar 'n belydende Kerk. Hierdie lyn kom duidelik uit in die geskiedenis van die Kerk. Alle skepsel-vergoding is altyd afgewys, of dit nou ook al die vorm van leerheiligheid of van werkheiligheid aanneem.

Toe ds. Goddefroy op Pretoria aangekom het, was baie mense met hulle vee in die Bosveld, en daarom is dit besluit dat hy intussen wel kon preek en die sakramente bedien, maar dat sy bevestiging eers ná die winter sou plaasvind.

In daardie dae is die sink kerkgebou van Witfontein op geestige wyse die „Ark" van die Hervormde Kerk genoem. Dit was waar. Witfontein was die ark waarin die Hervormde Kerk behoue gebly het toe die waters van die Kerkvereniging hom wou verswelg. Toe Witfontein die voortou geneem het, het baie mense weer moed geskep. Witfontein het leiding gegee in hierdie dae van verwarring. Dit is dan ook verstaanbaar dat daar by die bevestiging van ds. Goddefroy verskillende verteenwoordigers van ander gemeentes aanwesig was.

Die bevestiging het op 30 September plaasgevind. Net soos ds. Van der Hoff in 1853 deur 'n ouderling bevestig was, is ds. Goddefroy op versoek van die kerkraad deur 'n ouderling bevestig, en wel deur ouderling C. J. Joubert, terwyl 'n kommissie uit die kerkraad sy kerklike stukke nagesien en hom gelegitimeer het deur hom die gewone formulier te laat teken. Volgens wet moes die skriba van die Algemene Kerkvergadering dit doen, maar deur die kerkvereniging was daar op daardie tydstip nie 'n skriba nie. Ds. Goddefroy het die bevestigingsplegtigheid self geopen deur van die kansel 'n gebed te doen en 'n passende gedeelte uit die Skrif te lees. Daarna het hy die kansel verlaat en voor ouderling Joubert, wat naas die kansel gaan staan het, plaasgeneem. Ouderling Joubert het hierop die volgende toespraak gehou:

*Geachte Leeraar en Vriend,*

Door den Kerkeraad der Nederduitsch Hervormde Gemeente van Pretoria, Middelburg en Standerton is mij de vereerende opdracht gegeven U op dezen dag aan de Gemeente voor te stellen, en alzoo overeenkomstig onze Kerke-ordening U in Uw gewichtig ambt te bevestigen.

Het zal wel niet noodig zijn thans nog met zoovele woorden de verzekering U te geven dat ik, hoewel niet zonder schroom, nogthans met blijdschap en dankbaarheid deze taak op mij heb genomen.

Waarlijk, deze dag is ons een dag van groote blijdschap! De Heer, onze God, heeft ons gebed gehoord. Neen, wij willen nu niet alles opnieuw ophalen wat daar achter ons ligt; veel moeite, zorg en strijd heeft onze aloue vrije, vaderlandsche Kerk in deze laatste jaren vooral doorgemaakt, terwijl de Kerkeraad en de Gemeente hier vergaderd, een niet gering deel van dat alles heeft gedragen. Het was in die dagen bijna als vroeger in Holland, toen men sprak van *redeloos, radeloos* en *reddeloos*!

Onder de leuze van „Vereeniging", Kerk bij Kerk, en menschen bij menschen, werd meer verdeeld en verscheurd, dan iemand had kunnen vermoeden.

Ziet, wij willen, naar den aard der liefde, gaarne aannemen, dat velen het goed meenden met die hooggeroemde en op zichzelf niet te versmaden eenheid; maar hoe werden wij door de werkelijkheid ontnuchterd; hoe werden ons, hoe langer hoe meer, de oogen geopend voor een gevaar, dat inderdaad heel wat ernstiger is dan het bestaan van verschillende Kerkgenootschappen in het land, door bloed en tranen als uit Gods hand ten erfdeel ons geschonken. En in dat *vrije land* en onder dat *vrijheid lievend volk,* had God ons ook een *vrije Kerk* gegeven.

Onze Ned. Hervormde Kerk, eertijds de eenige onder onze vaderen; waaraan zij hun Bijbel, hun geloof, hun moed hadden te danken; waarin zij hunne kinderen door den H. Doop hebben ingelijfd; waarin die kinderen op hun beurt belijdenis hebben afgelegd van hun allerheiligst geloof. Hoe, was zij niet goed? Was haar naam onduidelijk? Haar belijdenis af te keuren? Wel neen, men zou haar alleen maar herdoopen, en dan meteen een nieuw bestuur en natuurlijk ook nieuwe wetten opleggen.

Ziet dat ging ons te ver. Tot zoo duren prijs wilden we geen vereeniging koopen. En toen door een wonderlijke en opmerkelijke dwaling deze Gemeente eenvoudig als Gemeente werd buitengesloten, toen zijn wij met honderden, ja duizenden in dit land, gebleven wat we waren: *„Nederduitsch Hervormd"* zonder meer!

Neen, die Kerk was nimmer, en zal nimmer zijn *„een toevluchtoord voor ontevredenen of gecensureerden"*[1]). Daartoe is zij te goed en te oprecht, en al te zeer geworteld in het hart van geloovige mannen en vrouwen, die ernst maken met eenmaal afgelegde beloften, en hun toebetrouwde panden.

Ziet wij willen op dezen dag en van deze plaats allerminst hard of bitter zijn. Daartoe zijn wij heden te gelukkig in hetgeen de Almachtige ons heeft gelaten en daarenboven geschonken!

Maar toch kunnen we niet nalaten als onze innigste overtuiging het uit te spreken: dat al wat op Kerkelijk terrein geschied is, slechts zal dienen om *veler oogen te openen,* dat ze mogen waken en bidden, *om nader aan elkander te binden,* en te verbinden, wat uit den aard der zaak bijeenhoort; en eindelijk *om aan te vuren* tot het bewijzen van meerdere liefde en belangstelling in het dierbaar pand ons toebetrouwd.

Wat we liefhebben kunnen we ook gemakkelijk onderhouden; niet uit nooddwang of al zuchtende moet het geschieden.

Mijne vrienden! God heeft onze zwakke pogingen wonderbaar en boven verdienste gezegend. Onze roepstem tot de Moederkerk in Holland was niet te vergeefs — Die Moeder is nog niet dood — zoo min als de Dochter! Zij leeft nog om velen ten zegen te zijn.

Daar staat hij in ons midden, de man, die uit die Moederkerk, in den naam zijn Zenders tot ons is overgekomen.

---

1) Op die Algemene Vergadering van die Verenigde Kerk van Mei 1886 is die vrees uitgespreek „dat de Gemeente Witfontein een vrystad worden zal voor ontevredenen en gecensureerden". Notulen van genoemde Vergadering, bls. 41.

Reeds meer dan drie maanden is het geleden dat wij hem en zijn gezin, uit Uw naam, een hartelijk welkom mochten toeroepen. Met ijver en nauwgezetheid heeft hij reeds zijn arbeid onder ons aangevangen; aanvankelijk reeds de harten gewonnen en ons met goede hope voor de toekomst vervuld.

Welaan, nu ook ten spoedigste den Herder en Leeraar van de *Ned. Hervormde Kerk in Holland,* in de *Ned. Herv. Kerk der Zuid-Afrikaansche Republiek* ingeleid.

Geef gij Gemeente *ons* Uwe welwillende aandacht bij een zoo gewichtige en voor mij zware taak! Geef *hem,* die thans in zijn vierde Gemeente bevestigd wordt het beste wat Uw hart geven kan, opdat hij eenige vergoeding mag vinden voor zooveel liefs en goeds als hij heeft achter gelaten, en het hem nimmer berouwe dat hij onze dringende roepstem heeft gehoor gegeven; maar bovenal geve de Heer der Gemeente, de getrouwe Leidsman Zijner kudde, ons allen de Genade om, naar het Apostolisch woord (Fil. 3:14) te vergeten hetgeen achter is en ons uit te strekken tot hetgeen voor is; te jagen naar het wit, tot den prijs der roeping Gods, die van boven is, in Christus Jezus onzen Heer!

Ouderling Joubert het toe die bevestigingsformulier gelees; en nadat ds. Goddefroy op die gewone wyse geantwoord het, het die gemeente hom die bekende seënbede uit Ps. 134:3 toegesing. Hy het toe weer op die kansel gegaan en het sy intreepreek oor 2 Korinthe 4:5 gehou.

Ds. Goddefroy moes nou begin om deur die Republiek te reis en te trek. Behalwe sy gekombineerde gemeentes van Pretoria, Middelburg en Standerton, moes hy al die ander gemeentes as konsulent bedien. Die gedesorganiseerde gemeentes moes hy opnuut organiseer en op sommige plekke soos Venterskroon en Groot Suikerboschkop (Dullstroom) nuwe gemeentes stig. Tot 1891 het hy alleen gestaan vir dertien verskillende gemeentes met sewentien kerkplekke. Hier het nog by gekom dat hy herhaaldelik in die koerante aangeval is. Nog voor sy aankoms in Transvaal het die ou bekende bestryder van die Hervormde Kerk, ds. F. Lion Cachet, wat toe in Holland predikant was, hom in die Kaapse koerant *De Zuid-Afrikaan* van 16 April 1887 probeer verdag maak en sy teologiese standpunt in diskrediet bring. Dr. S. D. van Veen, die latere Utrechtse teologiese professor, het in *De Zuid-Afrikaan* van 5 Julie 1887 die onbetaamlike verdagmaking van ds. Cachet weerspreek. Die Hervormde Kerk van Transvaal het te goed geweet wie en wat ds. Cachet was, sodat van sy skrywe geen notisie geneem is nie.

Al die koerantegetwis van daardie dae oor kerksake maak

'n treurige indruk. Dit was gewoonlik van weerskante van 'n haatlike en persoonlike aard sonder die minste christelike gees. Van die predikante was dit ds. H. S. Bosman en ds. H. L. Neethling, van Utrecht, wat op hierdie manier geskryf het. Die briewe van ds. Bosman was veral bitter. Behalwe verskillende ander briewe oor die kerksaak het hy in *De Volkstem* van Januarie en Februarie sewe lang stukke onder die opskrif *De Leerkwestie* geskryf. Dit was 'n deurlopende kritiek en 'n opeenstapeling van beskuldigings teen die Hervormde Kerk en in sommige opsigte 'n herhaling van wat ds. H. L. Neethling in 1882 en ds. F. Lion Cachet in 1865 gesê en geskryf het. Die ou afgeslyte beskuldigings van liberalisme is weer voor die dag gehaal. Onder 'n stortvloed van woorde is ds. Goddefroy om die beurt beskuldig van kongregasionalisme, modernisme en baptisme, en ook ouderling Joubert moes dit ontgeld. Die briewe is later afsonderlik in brosjure-vorm uitgegee. Ouderling Joubert het aan ds. Bosman in net sulke skerp stukke geantwoord, waarop ds. Bosman weer teruggeskryf het. Ook hierdie korrespondensie het later in brosjurevorm verskyn.

Ds. Goddefroy het geweier om aan die koerante-geskryf deel te neem, maar het ds. Bosman in 'n lywige brosjure geantwoord, wat in 1890 onder die titel *De Kerkkwestie niet een Leer- maar een Levenskwestie* verskyn het. Dit was 'n wetenskaplike brosjure waarin die historiese reg van die Hervormde Kerk aangetoon en sy kerklike en dogmatiese standpunt gehandhaaf is. Ds. Goddefroy het veral op die aantygings van liberalisme ingegaan en beklemtoon dat die Hervormde Kerk op die bodem van die Skrif staan, sonder om hom aan leerheiligheid of werkheiligheid skuldig te maak, en gewaarsku dat die standpunt van ds. Bosman om die Skrif in die lig van die Formuliere uit te lê, na Rome voer. Ook het ds. Goddefroy nadruk daarop gelê dat die kerkkwessie in Transvaal nie 'n leerkwessie was nie, want dit het nie gegaan oor een of ander teologiese verskil nie, maar dit was 'n lewenskwessie, 'n nasionale lewenskwessie. Dit het gegaan teen die verengelsing op op kerklik-kulturele gebied. Die antwoord van ds. Goddefroy was afdoende en het bygedra om die twiste in die koerant te verminder.

Dit was nie alleen in die meeste afsonderlike gemeentes waar die kerkbesture ontwrig was nie, maar ook die bestuur van die Kerk as geheel was ontbonde. Dit was dan ook 'n dringende noodsaaklikheid om die Algemene Kerkvergadering op te roep. Die kerkrade van Pretoria, Standerton en Middelburg het die leiding hiervan op hulle geneem. Alles het voorspoedig gegaan en op 13 Februarie is die vier-en-twintigste Algemene Kerkvergadering op Pretoria geopen. Sewe gemeentes was ver-




*Hulpkerk in Markstraat, tans Paul Krugerstraat. Dit is tot begin* 1905 *gebruik. Later is dit verkoop.*

teenwoordig. Hierdie Vergadering het die hand aan die ploeg geslaan om 'n end te maak aan die ontredderde toestand. Ook is 'n herderlike brief uitgestuur. Alles was nou weer gereeld. Daar is weer nuwe lede op die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering gekies, wat kon leiding gee.

Toe die vyf-en-twintigste Algemene Kerkvergadering op 25 Mei 1890 saamgekom het, was die toestand baie beter. Op hierdie Vergadering was daar elf gemeentes verteenwoordig; en dit het geblyk dat ongeveer die helfte van die lidmate van die Hervormde Kerk nie met die Kerkvereniging saamgegaan het nie, en van diegenes wat wel verenig het, het 'n groot deel op die punt gestaan om onder leiding van die Prokuratie-Kommissie weer na die Hervormde Kerk terug te kom. Uiteindelik sou dit blyk dat die Hervormde Kerk alleen 'n derde gedeelte van haar lidmate met die Kerkvereniging verloor het. Al die kerklike eiendomme was egter nog in besit van die Verenigde Kerk waardeur die beroeping van nuwe predikante voorlopig baie gestrem is.

## DIE PROKURASIE-KOMMISSIE

Toe dit meer en meer duidelik geword het dat die nuwe Verenigde Kerk in die grond van die saak 'n voortsetting van die Ned. Gereformeerde Kerk was met uitskakeling van die



*Andreas Daniel Wynand Wolmarans, van* 1884 *tot* 1888 *diaken en van* 1891 *tot* 1922 *ouderling van Pretoria. Hy was n stukrag van die Prokurasiekommissie, en 'n man van groot invloed in die Kerk. Jare lank was hy lid van die Volksraad van die ou Republiek, en van* 1907 *lid van die Transvaalse Hoër Huis, en na* 1910 *lid van die Senaat van die Unie Parlement. Hy is op* 22 *Julie* 1928 *oorlede.*

gees en karakter van die Ned. Hervormde Kerk, het daar oor die hele land 'n groeiende verset gekom by baie ou Hervormdes wat die kerkvereniging as 'n proef beskou het, as iets voorlopigs wat nog nie finaal beklink was nie. Op die derde Algemen Kerkvergadering van die Verenigde Kerk het dit al sterk uitgekom, en twee maande na afloop daarvan het ds. N. J. van Warmelo aan diaken A. D. W. Wolmarans van Pretoria oor die kerkvereniging geskryf „ik ben zeer teleurgesteld, de vruchten zijn bitter." In Pretoria het die teenstand reeds in 1886 opgekom toe verskeie mense besware begin maak het omdat ds. Bosman in 'n rigting gestuur het wat op die ontkenning van die karakter van die Hervormde Kerk moes uitloop. Die verset het groter geword en die leier daarvan was diaken A. D. W. Wolmarans. Met die aanvang van die onderhandelings oor kerkvereniging is ooreengekom dat wat die naam aanbetref daar deur die lidmate gestem sal word tussen die twee name *Nederduitsch Hervormd* en *Nederduitsch Gereformeerd.* Maar, omdat dit vry seker was dat wanneer daar tussen hierdie twee name gestem sou word, die naam *Nederduitsch Hervormd* die oorgroot meerderheid van stemme sou kry, is dit so gemanipuleer dat tussen nie minder as veertien name gestem is. Baie mense het buite stemme gebly en van Potchefstroom, die grootste gemeente in die land, en ook

oorwegend Hervormd, was al die stemlyste nog nie eers binne nie toe die Algemene Kerkvergadering in Mei 1889 oorgegaan het om die naam vas te stel. Op die lyste wat ingekom het was slegs 7,606 stemme uitgebring en hiervan alleen 2,882 stemme vir die naam Ned. Hervormd of Gereformeerd, nog nie eers agt-en-dertig persent nie en dus glad nie 'n volstrekte meerderheid nie! In Pretoria waar die Verenigde Gemeente 990 lidmate getel het, was die uitslag van die stemming as volg:

| | |
|---|---|
| Ned. Hervormd Gereformeerd ...... ...... ...... | 340 |
| Ned. Hervormd ...... ...... ...... ...... ...... ...... ...... | 257 |
| Ned. Hervormd en Gereformeerd ...... ...... | 97 |
| Ned. Hervormd of Gereformeerd ...... ...... | 43 |
| Ned. Gereformeerd ...... ...... ...... ...... ...... ...... ...... | 11 |

In Pretoria het dus al te saam slegs 748 lidmate gestem, iets meer dan drie-kwart. Die rede waarom daar oor die hele land so baie mense buite stemming gebly het, was omdat hulle bevreesd was dat wanneer hulle aan 'n stemming sou deel neem, hulle ook finaal aan die kerkvereniging gebonde sou wees. Baie mense wat wel geteken het, het weer in die wyse waarop die kerknaam vasgestel is die uitskakeling van die Ned. Hervormde Kerk gesien, en 'n afwyking van die voorwaarde waarop met die vereniging begin is.

Ds. C. W. du Toit van Potchefstroom het in die notule van die Algemene Kerkvergadering sy teenstem teen die wyse van die naamvasstelling laat aanteken, en as rede opgegee dat dit 'n afwyking was van die grondslag wat in 1882 vir die kerkvereniging neergelê was; en ds. N. J. van Warmelo het selfs op 11 Februarie 1891 in 'n beëdigde stuk verklaar dat met hierdie naamvasstelling van die grondslae afgewyk is.

Maar daar was nog 'n ander oorsaak van groot ontevredenheid met die gang van sake, 'n oorsaak wat met 'n staatkundige moeilikheid wat die onafhanklikheid van die Republiek bedreig het, verband gehou het. Na die oorlog van 1880-81 het Engeland hom in die Konvensie van Pretoria van Augustus 1881 'n bepaalde susereiniteit veral wat betref die buitelandse betrekkinge, oor die Republiek voorbehou. In 1884 is hierdie Pretoria-Konvensie met die Londense Konvensie vervang, waarby volgens die uitleg van die Transvaalse Regering hierdie susereiniteit opgehef is, maar Engeland het beweer dat die nie so is nie. Die Transvaalse Regering het hierin 'n bedreiging van die onafhanklikheid van die land gesien, wat ook inderdaad die geval was, want dit het uiteindelik in 1899 op 'n oorlog uitgeloop en in 1902 op die ondergang van die Republiek. Waar die ou Transvalers op staatkundig gebied hulle teen 'n susereiniteit van Engeland wat 'n sekere ondergeskikheid van die Republiek aan 'n buitelandse moondheid

beteken het, verset het, daar was hulle net so gekant teen 'n susereiniteit oor die Transvaalse Kerk van die Kerk in die Kaapkolonie wat 'n Engelse kolonie was en waar die Engelse Goewerneur in kerklike sake 'n bepaalde seggenskap had. En daarom het die Transvaalse Kerk in Augustus 1853 geweier om onder die Kaapse Sinode ingelyf te word, en dit destyds as volg uitgedruk: „burgerlijk vrij en onafhankelijk, wenschen wij dit ook in het kerkelijke. Wij wenschen onze eigene zaken zelf te besturen, en in deze niet ondergeschikt te zijn aan de Kaapsche Synode". En nou, terwyl Engeland op staatkundig gebied op 'n susereiniteit oor die Republiek aanspraak maak, kom die Sinode van die Verenigde Kerk en maak 'n artikel in sy Kerkwet waarin bepaal is dat iemand alleen dan as predikant in die Verenigde Kerk kon toegelaat word wanneer hy vooraf aan die Kaap as sodanig gelegitimeer was. By so 'n legitimasie aan die Kaap moes iedereen met sy handtekening hom verbind om hom „aan de verordeningen der Nederduitsche Gereformeerde Kerk in Zuid-Afrika" (Kaapse Kerk) te hou, en as hy dit oortree, hom „aan de uitspraken der bevoegde kerkelijke vergaderingen" te onderwerp, wat weer niks anders kan beteken as die Kaapse Kerklike vergaderings nie. Hiermee het die Verenigde Kerk van Transvaal wat 'n onafhanklike Republiek was, hom onder die susereiniteit van die Kerk in die Kaapkolonie geplaas wat 'n Britse kolonie was, en hierteen was baie ou Transvalers heftig gekant. Ds. Bosman en sy kerkraad het geweier om mee te werk om hierin 'n verandering te bring. A. D. W. Wolmarans het uit die Kerkraad getree en die leiding geneem van die persone wat besware teen hierdie gang van sake gehad het. Hulle het op die Algemene Kerkvergadering van die Ned. Herv. of Geref. Kerk van Mei 1890 proteste ingedien, maar hierdie proteste is van die hand gewys, terwyl daar besluit is om toe te sien dat die eiendomme van die Ned. Hervormde Kerk op naam van die Ned. Herv. of Geref. Kerk getransporteer word.

Dit was op Vrydag 30 Mei 1890 dat A. D. W. Wolmarans van die Registrateur van Akte verneem het dat die eiendomme van die Ned. Hervormde Gemeente van Pretoria op Maandag, 2 Junie op naam van die Ned. Herv. of Geref. Gemeente oorgetransporteer sou word. Hy het toe dadelik ingegryp en op Saterdagmôre met behulp van advokaat Hollard by die Hooggeregshof 'n interdik gevra om hierdie oortransportering te belet. Die Hof het 'n voorlopige interdik toegestaan. Op 24 Junie het ds. H. S. Bosman in die Hooggeregshof 'n beëdigde verklaring gemaak waarin hy o.a. gesê het dat deur die vereniging „hebben beiden de ‚Nederduitsch Hervormde Kerk' en de ‚Nederduitsch Gereformeerde Kerk' als aparte lichamen of rechtspersonen opgehouden te bestaan." Op



*Ds. Charl Wynand du Toit, gebore 21 Februarie 1842, oorlede op 12 Februarie 1932. Hy was van 1883-1918 predikant van Potchefstroom. Van 1891-1903 het hy een afdeling van die gemeente Pretoria as konsulent bedien. Van 1903-1907, en 1909-1916 was hy voorsitter van die Algemene Kerkvergadering.*

5 Augustus het die Hof egter uitspraak gegee dat die eiendomme alleen dan op 'n ander naam oorgetransporteer kon word as die Ned. Hervormde Gemeente daartoe opdrag sou gee. Die Hof het dus aangeneem dat die Hervormde Gemeente nog bestaan.

Intussen is in Julie maand van dieselfde jaar 'n kommissie van tien persone gevorm waarvan A. D. W. Wolmarans die sekretaris was, wat prokurasies laat teken het om gemagtig te word om die regte van die Hervormdes oor die hele land wat tot dusver aan die kerkvereniging meegewerk het maar besware gehad het om verder saam te werk, te behartig. Hierdie prokurasies is deur meer as duisend manslidmate geteken, waarop die kommissie as 'n Prokurasie-kommissie gekonstitueer is, en dadelik besware gemaak het teen die oortransportering van die eiendomme van die Ned. Hervormde Kerk op die naam van die Ned. Herv. of Geref. Kerk.

Die Prokurasie-kommissie het ds. Bosman en die kerkraad uitgenooi „om de vereeniging vaarwel te zeggen en op de Hervormde grondslagen voort te bouwen", maar hulle het geweier, waarop ds. C. W. du Toit van Potchefstroom gevra is om na Pretoria te kom en 'n vergadering van die Hervormde manslidmate te lei. Hierdie gemeentevergadering het op 24 Januarie 1891 op Derdepoort plaasgevind waar onder leiding van ds. Du Toit 'n nuwe Kerkraad gekies is wat bestaan het

uit ouderlinge A. D. W. Wolmarans, B. D. Esterhuizen, A. J. J. Botes, H. P. Geldenhuis, en diakens J. P. H. Dreyer, F. A. Smit,[1]) J. J. F. Brits, J. A. Duvenage en J. P. Prinsloo. Hulle is op Sondag, 25 Januarie, bevestig en Maandag is ds. Du Toit as konsulent benoem. Hierdie Kerkraad het dadelik op die eiendomme van die Hervormde Gemeente van Pretoria aanspraak gemaak, en dit was duidelik dat dit op 'n hofsaak sou uitloop.

Ook in verskillende ander gemeentes in die land het hofsake gedreig en dit het gelyk asof dit op staatkundig gebied gevare kon meebring, en daarom het president Kruger dit nodig geag om op 25 Maart 1891 „als Christen en als Hoofd van den Staat" 'n rondskrywe aan die Hervormde Kerk, die Verenigde Kerk en die gemeentes onder die Prokurasie-kommissie te rig en die kerklike voormanne tot 'n gemeenskaplike samespreking uitgenooi om langs vreedsame weg tot 'n oplossing te probeer kom. Hierdie konferensie het van 24 Augustus tot 4 September in Pretoria onder voorsitterskap van president Kruger plaasgevind. Wat die beoogde doel aanbetref was dit egter 'n mislukking. Daar is wel 'n konsep opgestel vir 'n vreedsame skikking tussen die gemeentes waar eiendomskwessies was en die Hervormde Kerk het dit aangeneem, maar die Verenigde Kerk het dit verwerp, sodat daar nou maar net een pad oopgebly het om tot 'n oplossing te geraak, en dit was om na die Hooggeregshof te gaan. Die Kerkraad van die Hervormde Gemeente van Standerton (Trichardtsfontein) het dan ook in 1892 die Verenigde Gemeente van Standerton laat dagvaar en geëis om hul eiendomme terug te gee. Dit was 'n toetssaak waaruit die goeie reg van die Hervormde Kerk moes blyk. Die uitspraak het op 5 Junie 1895 geval en was heeltemal ten gunste van die Hervormde Kerk. Die Hof het bevind dat die kerkvereniging *ultra vires* was, dus onwettig en die kerklike eiendomme dus nie aan die Hervormde Kerk ontneem kon word nie. In 1895 het die Hervormde Kerkraad van Rustenburg ook die Kerkraad van die Verenigde Kerk gedagvaar, en daar is dieselfde uitspraak deur die Hof gegee. Dit het dus bevestig dat ook in Pretoria die Hervormde Kerk die regmatige eienaar van die kerkplein met kerkgebou, die pastorie en al die ander eiendomme was. Maar tot 'n hofsaak het dit nie gekom nie, vermoedelik deur politieke oorwegings.

Ds. Bosman en sy Kerkraad was nou gewillig om te skik. Die Regering het die Kerkplein vir £50,000 gekoop waarvan

---

[1]) Hy was 'n seun van F. A. Smit wat in die dae van ds. Begemann diaken was en wie se portret hier voor op bls. 30 verskyn. Hy moet nie verwar word met F. A. Smit wat in later jare ouderling was en wie se portret in die Almanak van 1939, bls. 46, verskyn.

£12,500 aan die Hervormde Gemeente uitbetaal is en £37,500 aan die Ned. Herv. of Geref. Gemeente, terwyl laasgenoemde nog 'n blok van vier erwe aan die Hervormde Gemeente moes gee. Hierdie vier erwe is deur die Kerkraad van die Hervormde Gemeente vir 'n blok van vier ander erwe verruil, geleë op die hoek van Kerk- en Du Toitstraat waar die Hervormde Kerkgebou nou nog op staan. Hoewel die Ned. Herv. of Geref. Gemeente met hierdie transaksie meer as die Hervormde Gemeente ontvang het, is dit vir laasgenoemde tog van baie groot betekenis, want dit het bewys dat die Hervormde Gemeente die historiese reghebbende regspersoonlikheid was, dus die historiese gemeente wat in 1855 deur ds. Dirk van der Hoff gestig is, want dit was die Hervormde Gemeente wat aan die Regering transport van die Kerkplein moes gee. Die Kerkraad het op sy vergadering van 24 Mei 1899 'n kommissie benoem om namens die Gemeente die transport aan die Regering te verleen. Hierdie kommissie het bestaan uit die kerkraadslede A. D. W. Wolmarans, L. A. F. H. van Wouw,[1]) B. C. Lottering en diakens F. A. Smit en L. L. Steen. Die Registrateur van Akte het in verband hiermee alleen die Hervormde Gemeente erken.

## UITBREIDING EN GROEI

Die toestand wat in 1869 begin het toe Pretoria in twee Hervormde Gemeentes verdeel is, het dus nog steeds bly voortbestaan. Die gemeente waarvan ds. Goddefroy predikant was, was die historiese voortsetting van die konsulentsgemeente (Witfontein) en die wat deur ds. C. W. du Toit bedien is, was die voortsetting van die ou gemeente. Maar daar was 'n verskil. Voor die dae van die kerkvereniging het die Konsulentsgemeente geen predikant gehad nie, maar nou in kombinasie met Middelburg en Standerton het dit 'n eie predikant gehad in die persoon van ds. M. J. Goddefroy, terwyl die ou gemeente wat vanaf 1861 'n vaste predikant gehad het eers ds. Begemann en daarna ds. Bosman, nou 'n konsulentsgemeente was wat deur ds. C. W. du Toit bedien is. Dit was noodsaaklik dat hierdie twee gemeentes saam sou smelt onder een predikant, maar die kombinasie van die gemeente van ds. Goddefroy met Middelburg en Standerton het dit in die weg gestaan, en sy kerkraad was nie geneë om hierdie kombinasie op te hef nie. Hierdie drie gekombineerde gemeentes het in 1896 'n tweede predikant uit Holland beroep in die persoon van ds. C. Spoelstra. Hy was egter 'n groot mislukking. Begaafd, 'n goeie prediker maar neurasteníes. Sy optrede was sodanig dat hy

[1]) Die vader van die beeldhouer Anton van Wouw.



*Ds. Cornelis Spoelstra, gebore in* 1860, *oorlede op* 12 *Oktober* 1918.

homself onmoontlik gemaak het en sy onewewigtigheid het hom so ver gebring dat hy op 1 Oktober 1897 vergoed met die Hervormde Kerk gebreek het. Daar het in April 1898 'n buitegewone Algemene Kerkvergadering saamgekom om sy saak te behandel en hom reg te doen as sy griewe gegrond sou wees, maar sy koppigheid het dit laat misluk. Hy het toe 'n boekie geskryf *Van Zoeterwoude naar Pretoria* wat 'n heftige aanval op die hele Hervormde Kerk was. Maar dit was van so 'n aard dat dit nie die deur hom gewenste effek gehad het nie. Wel is dit deur ds. Bosman aangegryp om daarmee in troebel water te vis, en in *De Vereeniging,* die offisiële orgaan van die Ned. Herv. of Geref. Kerk is met groot ophef uittreksels uit die boekie van ds. Spoelstra gepubliseer en is hy as 'n soort held beskou. Ds. Bosman en sy kerkraad het selfs aan die gemeente wat deur ds. C. W. du Toit as konsulent bedien is en waar aanvanklik 'n mate van simpatie met ds. Spoelstra was, 'n skrywe gerig en hulle uitgenooi om die Hervormde Kerk te verlaat en na die Ned. Herv. of Geref. Kerk oor te gaan! Soos vanself spreek is dit van die hand gewys. Vir ds. Spoelstra self het die Ned. Herv. of Geref. Kerks *niks* gedoen nie, aan 'n beroep is hy daar nie gehelp nie. Hy is na Holland terug waar hy weer predikant geword het.

Die skerpte van die oorlog van 1899-1902 het hom ook in die gemeente Pretoria ten sterkste laat geld. Verwoesting en nogmaals verwoesting. Baie gemeentelede het omgekom en verskeie is as krygsgevange geneem en die land uitgestuur. Ook ds. Goddefroy wat na Brits Indië gestuur is.

Na die oorlog is die heropbou van die gemeente dadelik aangepak. In 1903 is die kombinasie met Middelburg en Standerton opgehef en die twee gemeentes tot een geheel saamgesmelt. Ouderling A. D. W. Wolmarans is na Holland afge-



*Boere-krygsgevangenes in Fort Gunninghar, Punjab, Brits-Indië. Die persoon in die linker benede met die swart baard, net agter die tweede persoon van die sittendes in die voorste ry, is ds. M. J. Goddefroy.*

vaardig voorsien van 'n deur die Kerkraad getekende blanco-beroepsbrief om 'n tweede predikant te kry. Ds. Spoelstra het dit nodig geag om te probeer om die sending van ouderling Wolmarans te laat misluk en het in *De Nederlandsche Kerkbode* van 10 en 31 Oktober die Transvaalse Hervormde Kerk aangeval en al die predikante van die Hervormde Kerk van Nederland afgeraai om 'n beroep na Transvaal aan te neem. Ouderling Wolmarans het hom in dieselfde blad van 17 Oktober en 7 November te woord gestaan en afdoende geantwoord. Ook het die here J. E. N. Baron Schimmelpenninck van der Oye van Hoevelaken, dr. F. van Gheel Gildemeester en dr. J. Th. de Visser in die uitgawe van 17 Oktober en G. A. A. Middelberg, jhr. J. A. Kretschmar van Veen en dr. N. Mansvelt in die uitgawe van 24 Oktober dit teen ds. Spoelstra vir die Hervormde Kerk opgeneem; en in die uitgawe van 24 Desember het nog 'n baie belangrike brief van ds. Van Belkum in verband met dieselfde saak verskyn. Hierdie aanval van ds. Spoelstra het dan ook niks uitgerig nie. Ouderling Wolmarans het daarin geslaag om niemand minder as die hoog begaafde prof. dr. P. J. Muller as predikant vir Pretoria te kry.

Ds. Spoelstra se lewenspad het hoe langer hoe weemoediger geword. In 1904 het hy plotseling op grond van 'n los



*Prof. Dr. Pieter Johannes Muller, gebore in Den Haag op 10 Maart 1854 en aldaar oorlede op 28 September 1922. Van 1904 tot 1909 was hy predikant van Pretoria, en van 1907-1909 voorsitter van die Algemene Kerkvergadering.*

koeranteberig sy bediening as predikant in Holland neergelê en het met agterlating van sy vrou en kinders na Suid-Afrika vertrek, in die waan en verbeelding dat daar vir hom in Stellenbosch iets groots weggelê was. Maar nou het sy teleurstellings en lye eers groot geword. Hy het hom aan die Kaap as predikant van die Ned. Gereformeerde Kerk laat legitimeer, maar het nooit daarin geslaag om in daardie Kerk of in die Transvaalse Verenigde Kerk 'n beroep te kry nie. In 1909 het hy dit toe weer by die Hervormde Kerk probeer. Dit was na die emeritaat van professor Muller wie hy toe as predikant in Pretoria wou opvolg! Met die oog hierop het hy op 2 Julie 'n brief aan die heer A. D. W. Wolmarans geskryf en daarin beken dat deur al sy geskryf teen die Hervormde Kerk „Gods Geest bedroefd, menig broederhart gewond en het Koninkrijk Gods in hooge mate geschaad is", en het vervolg: „Ik herroep derhalve al dat geschrijf onvoorwaardelijk en zonder terug houden". Ook het hy die hulp van ouderling Wolmarans ingeroep om hom weer in die Hervormde Kerk te rehabiliteer. Hierdie brief het vir ds. Spoelstra nie die gewenste resultaat gehad nie, en daarop het hy hom op 9 Junie 1910 tot die kerkraad van Pretoria gewend en nogmaals al sy geskryf teen die Kerk „onvoorwaardelijk en zonder terughouden herroep" en

gesmeek om hom te help om weer in die Hervormde Kerk predikant te word. Op patetiese wyse het hy gepleit:

> Wilt gij mijn vurig verlangen bekendstellen, om, op de oude wijze, neen beter en trouwer dan voorheen, ergens in een vergeten hoekje uwer kerk den dienst des Woords weder te verrichten?

Ook hierdie versoek en bede van ds. Spoelstra is afgewys. Die apologie was nie opreg nie, want hy was aan 'n dik boek besig en vir 'n groot deel reeds daarmee klaar, wat moes dien as 'n aanval op die Hervormde Kerk en 'n verheerliking van ds. F. Lion Cachet. Vir hierdie boek kon hy in Suid-Afrika geen uitgewer vind nie. Dit mis alle wetenskaplikheid en is 'n sameryging van waar en onwaar deurmekaar. In 1917 (1915) het dit by die uitgewer J. H. Kok in Kampen onder die titel *Het Kerkelijk En Godsdienstig Leven Der Boeren Na Den Grooten Trek Historisch Kritisch Onderzocht,* verskyn. Die waardeloosheid en onbetroubaarheid van hierdie boek is uiteengesit in *Stemmen voor Waarheid en Vrede* van 1917, bls. 238—261 en 242—370 in 'n artikel van S. P. Engelbrecht „Een Histories-Krities Onderzoek Krities Onderzocht" en deur ds. Jac. Van Belkum in *De Hervormer* van 15 Junie, 15 Julie, 15 Augustus en 15 September 1917. Ds. Spoelstra was 'n begaafde prediker, maar 'n tragiese figuur. Sy onbeheerstheid en sy driftigheid het hom onverantwoordelike dinge laat doen. Hy was 'n senu-pasiënt en in 1918 is hy in 'n senu-inrigting in Ermelo-Veldwyk, Nederland, oorlede.

Die gemeente het onder die bediening van professor Muller goed vooruitgegaan en gegroei. Hy was 'n begaafde persoonlikheid, 'n uitmuntende predikant en 'n sterk persoonlikheid. In 1904 is 'n begin gemaak met die bou van die nuwe kerk, hoek Kerk- en Du Toitstrate. Die hoeksteen is op 18 Julie deur generaal Louis Botha gelê, en die inwyding het op 24 Februarie 1905 deur professor Muller plaas gevind, terwyl ds. A. J. Begemann by die geleentheid vanaf die kansel ook nog 'n redevoering gehou het. Professor Muller het by hierdie geleentheid n' toga aangehad. Dit was die eerste keer dat in Transvaal die toga op die kansel gedra is, voor die tyd het die predikante met mantel en bef gepreek. Dit het navolging gevind, nie alleen in die Hervormde Kerk nie, maar ook in die Ned. Herv. of Geref. Kerk. In die Kaapse Kerk is die toga reeds veel vroeër gebruik. Die preekstoel van die kerk is deur die heer Dorlas gemaak behalwe die snywerk wat deur die bekende beeldhouer A. van Wouw aangebring is.

Ds. Goddefroy het in 1905 'n beroep na Middelburg aangeneem waar hy predikant was tot 1917. In 1920 is hy oorlede.



*Hoeksteenlegging van die kerk in Du Toitstraat, op 18 Julie 1904. Aan die regterkant onder die boog is ds. C. W. du Toit, naas hom generaal Louis Botha wat die hoeksteen gelê het en daarnaas oud. A. D. W. Wolmarans.*



*Kerkraad met die hoeksteenlegging 18 Julie 1904. Van regs na links, sittende: A. D. W. Wolmarans, generaal L. Botha, prof. dr. P. J. Muller, ds. M. J. Goddefroy, A. J. Burgers en J. J. Prinsloo. Staande, v.l.n.r., F. A. Smit, L. L. Steen, W. van Manen, N. M. Prinsloo, J. B. Wolmarans, J. H. de Loor, ——————, W. Basson en D. H. Jacobs.*



*Kerk, ingewy 25 Februarie 1905.*



*Die preekstoel van die kerk in Du Toitstraat. Die snywerk is van die beeldhouer Anton van Wouw.*

In 1908 het Pretoria ds. C. J. L. Ruysch van Dugteren as tweede predikant gekry. Professor Muller is in 1909 na Holland terug en in 1911 het ds. H. C. M. Fourie tweede predikant geword met Bronkhorstspruit as woonplaas waar 'n groot en sierlike kerk gebou is wat op 12 April 1913 deur ds. M. J. Goddefroy ingewy is. Ds. Ruysch van Dugteren was as predikant van Pretoria net so 'n mislukking as ds. Spoelstra. Net soos laasgenoemde het hy ook 'n beroering in die gemeente veroorsaak. Hierdie beroering het egter groter nadeel en skade aan die gemeente berokken as die van ds. Spoelstra. Dit was van leerstellige aard. In Julie 1911 het hy van die preekstoel verklaar dat hy hom nie meer hou aan die Belydenis van die Kerk nie. Hy het van dwaas tot erger gegaan en 'n *Open brief* aan al die lede van die hele Kerk gerig en die Kerkleer daarin bestry. Dit spreek vanself dat hy onder hierdie omstandighede nie predikant van die Hervormde Kerk kon bly nie en hy het die Kerk verlaat en in die joernalistiek gegaan. Sy optrede was vir die gemeente baie destruktief en het groot nadelige gevolge gehad. Drie jaar was die stadsdeel van die Hervormde Gemeente sonder predikant, en eers in Mei 1914 is die vakature vervul met die koms van dr. J. H. Greyvenstein nadat die jaar tevore Bronkhorstspruit, die ou afdeling Witfontein, as selfstandige gemeente afgestig is.

Dr. Greyvenstein het 'n onaangename toestand aangetref. Deur die optrede van ds. Ruysch en die beroering wat dit veroorsaak het was die gemeente geskok en deur die lang vaka-

*Ds. Carl Johannes L. Ruysch van Dugteren, oorlede in 1918. Van 1908-1911 predikant van Pretoria.*



*Johan Dietlof Hegedius Reyneke, gebore 24 Aug. 1878. Hy is wat diensjare aanbetref, die oudste diensdoende kerkraadslid van die Pretoria gemeentes ,en waarskynlik van die hele Ned. Hervormde Kerk. Hy het in 1911 diaken geword, later ouderling, eers van Pretoria-sentraal en daarna van Pretoria-Wes, en was onafgebroke in diens.*





*Ouderling Francois A. A. J. Smit, gebore 1863, oorlede 14 Januarie 1933. Van 1894 was hy kerkraadslid, eers diaken en daarna ouderling.*



*Jan Adriaan Duvenage, gebore in die distrik Zoutpansberg op 6 Augustus 1862, oorlede op Zuurfontein, by Kemptonpark, op 4 September 1938. Hy was van 1891 tot aan sy dood kerkraadslid, eers diaken en daarna ouderling.*

*Dr. Herman D. van Broekhuizen, van 1917-1925 predikant van Pretoria. Oorlede in Augustus 1953.*





*Die Kerkraad in* 1932.



*Ontvangs van sy koninklike Hoogheid Prins Bernard van die Nederlande op Sondag 26 September 1954 deur ds. P. M. Smith by sy aankoms by die kerk in Du Toitstraat om die diens aldaar by te woon. Agter Prins Bernard is hul Eksellensies die Goewerneur-Generaal en mevrou E. G. Jansen.*



*Ontvangs van Prins Bernard voor die kerk deur ds. S. P. J. J. van Rensburg.*

ture het dit agteruitgegaan en het die organisasie verval, en het daar finansiële moeilikhede gekom. Dr. Greyvenstein het sy taak met krag aangepak, maar hy was nog geen drie jaar in Pretoria nie toe hy as professor in die teologie aan die Transvaalse Universiteits Kollege (nou die Universiteit van Pretoria) benoem is. In sy plek is ds. H. D. van Broekhuizen beroep. Met die uitbring van hierdie beroep is die kerkwet nie heeltemal in ag geneem nie sodat daar 'n buitengewone Algemene Kerkvergadering voor moes saam kom. In 1922 het ds. Van Broekhuizen in Leiden tot Doctor in die Godge-



*Kranslegging deur Prins Bernard by die gedenkplaat by die ingang van die kerkgebou ter herinnering aan die Nederlanders wat in die oorlog van* 1899-1902 *gesneuwel het.*

leerdheid gepromoveer.[1]) Hy het in 1925 lid van die Volksraad geword en het toe as predikant afgetree. In 1953 is hy oorlede.

Ds. Vermooten van Potchefstroom is in 1926 as predikant van Pretoria bevestig waar hy gebly het tot 1949 toe hy 'n beroep na Pretoria Noord aangeneem het.

---

1) Ds. H. C. M. Fourie wat nou predikant van Bronkhorstspruit was, het in 1921 te Utrecht sy doctorsgraad behaal. In 1939 is hy as predikant van Groot Marico oorlede.

Dit is 'n vaste gebruik om die groot gedenkdae van Nederland in die kerkgegou op godsdienstige wyse te vier. So was daar 'n plegtige gedenkdiens toe dit vier honderd jaar was dat Prins Willem van Oranje, die grondlegger van die vryheid van Nederland, gebore is. Die verjaarsdae van koningin Wilhelmina is steeds in so 'n diens gevier. Toe die teenswoordige koningin Juliana gebore is en later getroud is, is Gods barmhartigheid oor haar in 'n dankdiens afgesmeek, asook toe sy gekroon is, en nou word haar verjaardag steeds in 'n kerkdiens herdenk. Toe prins Bernard van die Nederlande verlede jaar in Pretoria was, is daar ook so 'n dankdiens gehou wat deur hom persoonlik bygewoon is. Ook hul eksellensies die Goewerneur-generaal en mevrou Jansen was aanwesig, as ook ander hoogvaardigheids bekleders. Die diens is gelei deur die Scriba van die Algemene Kerkvergadering, ds. T. F. J. Dreyer.

So het die gemeente van Pretoria honderd jaar agter die rug. 'n Veelbewoë tyd, waarin God in tye van stormwinde gespreek het, maar ook in die gesuis van sagte stiltes. Die ou Pretoria distrik tel vandag agtien gementes en agtien predikante, met ses teologiese professore wat in een van die Pretoria gemeentes woon. Wat het daar veel verander! Wat is daar veel om dankbaar voor te wees! En daarom:

*Komt, laat ons samen nederknielen,*
*Voor Hem, die ons geschapen heeft!*
*Hem zy d'aanbidding onzer zielen,*
*die 't leven is en 't leven geeft!*
*Hy strooit de jaren voor zich henen,*
*gelyk de landman 't koren strooit.*
*De tyden kwamen en verdwenen,*
*der tyden God verandert nooit.*

*Versterk ons hart by alle nooden,*
*verkwik de ziel, die angstig vreest,*
*bescherm uw Evangelieboden,*
*en zalf de vorsten met uw Geest.*
*Wees Gy der armen troost en vader,*
*der zwakken steun en hulp in nood,*
*der weëuwen man, der weezen vader,*
*ons allen 't leven uit den dood!*

*Gezang 295, Nederl. Herv. Kerk.*

*Predikante van Pretoria begin* 1955: Sittende v.l.n.r.: *ds. W. van Bergen* (*Villieria; ds. A. J. G. Oosthuizen* (*Noordelike Pretoria*); *ds. S. Vermooten* (*Pretoria-Noord*); *ds. S. P. J. J. van Rensburg* (*Pretoria-Sentraal*); *ds. P. M. Smith* (*Pretoria-Sentraal*); *ds. N .J. van Schalkwyk* (*Silverton*); *ds. T. F. J. Dreyer* (*Voortrekkerhoogte*). Staande v.l.n.r.: *ds. J. Storm* (*Bronkhorstspruit*); *ds. H. M. E. Dreyer* (*Pretoria-Wes*); *ds. C. Botha* (*Nrd. W. Pretoria*); *ds. J. C. de Lange* (*Wonderboompoort*); *dr. E. S. Mulder* (*Pretoria-Oos*); *ds. M. M. Grobler* (*East-Lynn*); *ds. G. P. Grobler* (*Wesmoot*).

←



*Kerkraad van Pretoria-Sentraal in 1955.*

## PREEK VAN PROF. DR. P. J. MULLER GEHOU OP SATERDAG, 25 FEBRUARIE 1905 MET DIE INWYDING VAN DIE NUWE KERKGEBOU VAN PRETORIA.

*Zie, Ik maak alle dingen nieuw.*
Openb. 21 :5.

Dit is een gewichtige dag voor de Hervormde Gemeente van Pretoria, een dag waarop de Gemeente spreken kan van de vervulling van een lang gekoesterden wensch. Tot hiertoe heeft zij zich tevreden gesteld met hare „Hulpkerk"—heden is zij vergaderd in de „Nieuwe Kerk", die zij wil wijden aan den Drieëenigen God tot den dienst des Woords.

Het getuigt van geloof, dat in de moeilijke dagen, die wij thans te doorworstelen hebben, niettemin een nieuw bedehuis door haar gesticht is. Het oude kerkgebouwtjie zal daarom toch in de herinnering van velen onzer blijven leven. Door het Woord, dáár verkondigd, werd menige ziel getroost, en door het water des Doops werden dáár velen ingelijfd in de Gemeente van Christus. Bij brood en beker werd dáár de ziel ten eeuwigen leven gespijsd en gelaafd, en velen hebben dáár de gelofte afgelegd voor het aangezicht des Heeren om Christus te volgen in leven en in sterven. Zóó heeft onze oude kerk dierbare herinneringen, die levende zullen blijven in menig hart. En wat zal nu die Nieuwe Kerk zijn voor de Gemeente van Pretoria? Wie zal het zeggen, Geliefden! Mocht die Nieuwe Kerk maar de aanvang zijn van een tijdperk van vernieuwden ijver voor den dienst des Heeren, en een getuige van de vernieuwing des gemoeds door den Heiligen Geest bij allen, die binnen hare muren, met zachtmoedigheid het Woord willen ontvangen, dat in hen geplant wordt!

Door den naam van „Nieuwe Kerk", die door de leden onzer gemeente aan dit huis des gebeds als van zelf gegeven is geworden, werden de gedachten van uwen voorganger, wien de taak der inwijding is opgedragen, meer dan ooit bepaald bij het nieuwe, dat komen zal, nadat het oude is voorbijgegaan; bij den Geest die het gemoed vernieuwen kan, en bovenal bij Hem, van Wien die Geest der vernieuwing uitgaat. Deze nieuwe kerk is op haar beurt een profetie van de algeheele vernieuwing aller dingen, die door het geloof verwacht en eens door den ziener op Patmos in den geest werd aanschouwd. Johannes zag „eenen nieuwen hemel en eene nieuwe aarde,

en het nieuwe Jeruzalem, nederdalende van God uit den hemel". Eene openbaring als aan Johannes geschonken, is ons niet geworden; maar de woorden, die hij hoorde uit den mond van Hem, „die op den troon zat", zij klinken heden ook ons nog in de ooren, en mogen wel de eerste woorden zijn, die in deze nieuwe kerk tot u gericht worden:

„Zie, Ik maak alle dingen nieuw".

God geve op deze eerste prediking in dit bedehuis Zijnen zegen. Daartoe zij Hij met uwen en met mijnen geest!

* * *

„Zie, Ik maak alle dingen *nieuw*!" zoo sprak Hij, „die op den troon zat"; en zoo kon Hij alleen spreken, die alle dingen gemaakt heeft, den hemel en de aarde en de zee en al wat daarin is. Hij schept en herschept. Het gelaat des aardrijks vernieuwt Hij, zoowel als het hart van den mensch. Toen door de zonde het menschdom verduisterd was geworden in het verstand, schept Hij in Abraham hernieuwde kennis van de eeuwige dingen, en maakt Hij in het volk van Israël iets nieuws te midden van de volkeren der wereld die de ware Godskennis verloren hadden. In Christus gaf Hij een nieuwe schepping uit den hemel aan eene wereld die door de zonde ten doode gewijd was. Toen de verkondiging des Evangelies dreigde verloren te gaan door ongeloof en bijgeloof, maakte Hij alle dingen nieuw door een Luther, Zwingli en Calvijn met Zijnen Geest te bezielen — en zoo gaat Hij voort, „werkende tot nu toe", alle dingen *nieuw* makende. En wat door God nieuw gemaakt is. kan nooit weer verouden. De nieuwigheden door menschen gemaakt, gaan voorbij of worden straks door nog nieuwere vindingen verdrongen; maar het nieuwe, dat uit God is, heeft de kiem der eeuwigheid in zich.

Er is een goddelijk zaad gestrooid in de wereld, dat *hier* kan vertreden, *daar* kan verschroeid, *elders* verstikt kan worden, maar dat toch dertig-, zestig- en honderdvoudige vrucht voortbrengen zal ter plaatse waar die hemelsche Landman het wil. Het is droevig te zien hoe in landen, waar het Christendom eens bloeide, nu duisternis heerscht en de afval met den dag toeneemt; maar toch altijd komt dat nieuwe weer te voorschijn soms daar, waar het 't minst werd verwacht. Bloeiende akkers mogen in den loop der eeuwen in woestijnen verkeerd zijn, maar aan den anderen kant zien wij ook weder het wonder der vernieuwing rondom ons telkens herhaald:

„Waterstroomen wil ik gieten,"
Spreekt de Heer, „op 't dorre land;
Koele bronnen zullen vlieten
Door 't verschroeiend Oosterstrand:
Waar nu pelgrims smachtend gaan,
Zal een hof des Heeren staan".

Schijnen de oude Christen-natiën uitgebloeid: zie, daar komen de Heidenen tot de aanbidding van Hem, die ook voor hen alle dingen nieuw maakt. Het nieuwe, door God gemaakt, is niet meer te stuiten, en wij hebben de belofte van eenen nieuwen hemel en van eene nieuwe aarde, als de eerste hemel en de eerste aarde is voorbijgegaan.

Leeft dat nieuwe reeds in uwe harten, Broeders en Zusters? Hebt gij reeds, om met den apostel Paulus te spreken, den nieuwen mensch aangedaan, die naar God geschapen is in ware rechtvaardigheid en heiligheid? Wat baat ons een nieuwe kerk, zoolang wij zelven nog niet vernieuwd zijn naar den geest onzes gemoeds? Is de oude mensch binnen in u mischien vroom geworden, en heeft hij vroegere zonden en ondeugden laten varen, omdat zij hem hinderlijk en schadelijk werden — dat is niet genoeg. De oude mensch in ons moet gestorven zijn, zal de nieuwe mensch, die naar God geschapen is, in u kunnen opstaan. Gij moet wederom, dat is *van boven* geboren worden, uit den Heiligen Geest, zal er sprake kunnen zijn van vernieuwing. Dan is alles nieuw bij u geworden, indien het eigen Ik niet langer de spil is waarom zich alles bij u beweegt, maar Christus eene gestalte in u gekregen heeft, zoodat gij niet meer leeft, maar Christus in u en gij door Hom. Den weg weet gij. Hij, die gekomen is om te zoeken en zalig te maken wat verloren is, staat ook heden nog in ons midden en wacht slechts, dat gij tot Hem komen zult met een gebroken en verslagen hart. Wat gij den Vader bidden zult in den naam des Zoons, zal Hij u schenken en als gij den Heiligen Geest begeert, den Geest der vernieuwing en der wedergeboorte, zal deze u van den Vader geschonken worden. Neen, hier is geen verontschuldiging voor den mensch. Wie niet ontvangen heeft, heeft ook niet gebeden, want dit woord is getrouw: die bidt, die ontvangt. En kunt gij niet bidden, ga dan ook met dien nood tot Hem, die alle dingen nieuw maakt, en den geest des gebeds in uw hart uitstorten zal. Door God vernieuwd, wandelen wij niet langer in de duisternis, maar wordt het licht gezaaid op ons pad. Door God vernieuwd, staat onze voet nog wel in het stof der aarde, maar is ons hart reeds boven, en het nieuwe, eeuwige leven dat wij in beginsel bezitten, zal eens heerlijk ten volle zich ontplooien als het huis dezes tabernakels zal zijn gebroken en wij ingaan in het huis, niet met handen gemaakt, maar eeuwig, in de hemelen ons bereid door God!

* * *

„Zie, *IK* maak alle dingen nieuw", zoo spreekt Hij, „die op den troon zat", en ook zóó gelezen, is dat woord alle aandacht waardig. God moge middelen en menschen gebruiken om alle dingen te verniewen, maar *Hij* is het toch die het doet,

naar Zijn welbehagen. Dat hebben profeten, apostelen en hervormers altijd begrepen, dat zij, hoe groot en gezegend hun werkkring ook ware, enkel maar instrumenten waren, waarvan God zich bediende om Zijn raad te volbrengen. Waar dit wordt vergeten, kan ook wel veel *leven* gemaakt worden, maar in waarheid *levend* gemaakt, wordt er niets. Het is den mensch nu eenmaal eigen om alles van zichzelf te verwachten. Er zijn er, die rusteloos zwoegen en slaven en toch de begeerte van hunne ziel niet vervuld zien, omdat zij vergeten dat het tenslotte toch altijd *God* is, die den wasdom geven moet. Zoo gaat het op elk gebied en ook op kerkelijk gebied. Misschien is in menig hart de gedachte: nu er een nieuwe kerk is, zal er ook wel nieuwe bloei voor de gemeente komen. Alsof *geestelijke* bloei afhangt van een *steenen* gebouw! Er zijn er genoeg in onze dagen, die alles verwachten van vereenigingen hier en vereenigingen daar, van samenkomsten voor dit en samenkomsten voor dat doel. Uitnemend, indien al die vereenigingen en samenkomsten zich maar niet beschouwen als vernieuwingsmiddelen, waardoor de gemeente tot geestelijken wasdom komen moet. Indien Christus' woord waarachtig is, dat het Koninkrijk Gods niet komt „met uiterlijk gelaat", dan is al wat van uiterlijke dingen verwacht wordt, daardoor reeds veroordeeld. En hoevelen zijn er niet, die het alleen van de uiterlijke dingen verwachten! „Ik maak alle dingen nieuw" zegt God, en Hij begint altijd met de vernieuwing des harten door den Geest. 's-Menschen weg is werken van buiten naar binnen; God werkt van binnen naar buiten. Daarom baart 's-menschen weg altijd teleurstelling en is Gods weg alleen rijk aan zegen. Uit het door den Heiligen Geest wedergeboren hart zijn de uitgangen des nieuwen levens, dat zich straks naar buiten openbaren zal als door God gewerkt. Zal onze gemeente in waarheid groeien en bloeien dan moet onze verwachting alleen zijn van Hem, die alle dingen nieuw maakt. De Roomsche Kerk is het voorbeeld van hetgeen menschenwerk vermag. Veel vertoon naar buiten, maar van binnen ontbinding en duisternis. Onze Protestantsche kerken hebben in haar besten tijd altijd begrepen, dat het werk des Geestes aanvangen moet binnen in het hart der belijders, en dat die kerk alleen vruchten des genooft en der liefde voorbrengen zal, waarvan de leden leven in gemeenschap met Christus en vernieuwd zijn in den geest huns gemoeds. Wij zijn dankbaar saam te kunnen komen in een sierlijk gebouw als dit. God is het waard gediend te worden in een Hem waardige omgeving, maar wij vergeten daarom het woord niet door Salomo gesproken bij de tempelinwijding: „Maar waarlijk, zoude God op de aarde wonen? Zie, de hemelen, ja de hemel der hemelen zouden u niet bevatten, hoeveel te min dit Huis dat ik gebouwd heb!"

Broeders en Zusters, gelooft gij in den Heiligen Geest? want dat is met andere woorden gevraagd: gelooft gij dat *God* het is, die alleen alle dingen nieuw maakt? Zoo ja, verwacht het dan van Gods Geest alleen. Bidt vuriglijk, dat op onze gemeente de Geest der vernieuwing uitgestort worde. Natuurlijk heft dat uwe werkzaamheid niet op. Terecht zoudt gij den landman een dwaas noemen, die in zijn hart spreken zou: omdat God den wasdom geeft heb ik niet langer te ploegen en te zaaien. Als straks zijn akker in den oogsttijd nog braak ligt, zult gij dien dwaas niet beklagen. Neen, er moet gearbeid worden in de gemeente vroeg en spade; dat is onze dure plicht; maar onze arbeid kan dan eerste gezegend zijn, als wij het niet van dien arbeid, maar van God verwachten, die alle dingen nieuw maakt. In Zijne kracht werkende en hopende op Hem, zullen wij vruchten zien Gode tot eer en der Gemeente tot heil!

* * *

„Zie, Ik maak *alle dingen* nieuw," zoo sprak Hij, „die op den troon zat". En het is bij *deze* waarheid dat ik tenslotte uwe aandacht bepaal. *Alle dingen;* wat omvat dat woord niet! wij spraken reeds van die vernieuwing des harten, maar sla nu het oog rondom u en aanschouw al de ellende door de zonde op aarde heerschende. Zal het nog eens anders worden? zoo zucht vaak onze ziel. Maar wij hebben te doen met een God, die alle dingen nieuw maakt, en ook deze aarde herscheppen zal tot een paradijs, heerlijker nog dan het eerste. „Ik zag een nieuwe aarde", zoo spreekt Johannes, „want de eerste aarde was voorbij gegaan". Wij zijn nog op die „eerste aarde", maar ook daarop hebben wij de groote daden Gods aanschouwd, de uitreddingen en verlossingen bereid aan zijn volk Israël, en aan elk volk dat door den nood gedreven, tot Hem de toevlucht genomen heeft. Ook voor u, volk van Transvaal, kan God alle dingen nieuw maken, als gij het van Hem biddend verwacht.

Zien wij verder rondom ons, dan aanschouwen wij zoo menig volk, dat nog gezeten is in duisternis en schaduw des doods. Het aantal Heidenen is nog viermaal zoo groot als het aantal Christenen. Hoe lang zal het nog duren, eer dat allen toegebracht zijn tot de kennis van God en van Jezus Christus, dien Hij gezonden heeft? Geliefden, de tijden en gelegenheden zijn in Gods hand, en Hij kent Zijnen tijd; maar dit weten wij: eens zal de volheid der Heidenen ingaan en gansch Israel zal zalig worden. Het schijnt zulk een onbereikbaar Ideaal, maar voor wie in Hem gelooft, die alle dingen nieuw maakt, staat het vast dat alle, ook de verst afgedwaalde schapen, zullen toegebracht worden tot de kudde van den goeden Herder.

Wat al haat en nijd, wat al oorlogen en twisten tusschen de volkeren, die toch geschapen zijn door éénen Vader en als broeders moesten samenwonen. Hij, die alle dingen nieuw maakt, zal ook eens door allen als Vader erkend worden op eene aarde, waarop de gerechtigheid wonen zal, en de gerechtigheid en de vrede elkander zullen kussen.

Wat al kerken op deze aarde, die niet naast, maar vaak tegenover elkander staan. Zij zeggen hetzelfde te bedoelen, en zij bestrijden elkander. Zij zeggen liefde te verspreiden, en zij vervloeken elkander. Hierover vooral bloedt vaak het hart der geloovigen. Hoe zal het veranderen? Niet door voor uw eigen kerk onverschillig te zijn.

Begint Broeders, met uw eigen kerk te eeren en uw beste krachten aan haar te wijden, dat hebt gij beloofd voor Gods aangezicht; maar laat uw oog dan verder zien dan de kerk, die toch maar een middel is, waardoor het groote doel: het *Godsrijk* zal bevorderd worden. Laat uwe kerkmuren niet zóó hoog opgetrokken zijn, dat zij u zouden hinderen de broederhand te reiken aan allen, die in andere kerken met u hetzelfde bedoelen. Eens komt de dag, waarop in het nieuwe Jeruzalem gansch geen Tempel meer zal zijn, want „de Heer, de Almachtige God is haar tempel en het Lam". Dan zijn alle kerken weggevallen, of beter gezegd tot één vergaderd; dan zijn alle namen opgelost, in dien éénen naam: kinderen Gods.

Heer, onze God! wij smeeken U in dit nieuwe bedehuis, dat Uwe liefde en trouw ons schonk, dat als Gij *alle dingen nieuw* gemaakt hebt, in het nieuwe Jeruzalem geen van ons ontbreken zal, die thans handen en harten omhoog heffen tot U!

AMEN.

## TOESPRAAK VAN DS. A. J. BEGEMANN MET DIE INWYDING VAN DIE NUWE KERKGEBOU OP 25 FEBRUARIE 1905.

Op vereerend verzoek van den Predikant, en, ik meen, den kerkeraad onzer gemeente, heb ik zonder tegenzin de taak op mij genomen om bij gelegenheid van de inwijding van dit nieuwe kerkgebouw een toespraak te geven.

Ik zeide, zonder tegenzin nam ik die taak op mij en voeg daarbij gaarne de opheldering dat ik zulks doe met vreugde en een volkomen hart.

Uw eerste kerk, gemeente, staande op het Kerkplein in het middelpunt van de oude stad met haar nederige vormen en grasdak (ik spreek van 1860) kan uit den aard der zaak slechts door weinigen van ons overlevenden worden herinnerd en gij die hier de groote meerderheid uitmaakt, kunt u geen denkbeeld maken van den eenvoud, waarmede dit oudste kerkgebouw dezer gemeente door de bevriende Engelschen Devereux en Skinner was opgetrokken.

Ik kwam en zag: maar durf er niet bijvoegen overwon.

Weldra maakte ik kennis met de bevolking, bewoners van deze bergen en vlakten, menschen wier leefwyse, woningen en bezigheden volkomen buiten de sfeer vielen waarin ik tot mijn 30ste jaar geleefd had. Bijna geheel vielen deze toestanden buiten den kring waarin ik tot dien tijd geleefd en gearbeid had. Maar terstond moet ik hierbij voegen, dat eene bekoring en aantrekkingskracht en eerbied voor het bestaande zich van mij meester maakte en mij na zooveel jaren nog niet heeft verlaten.

Maar voor welk doel kwam ik hier? Niet omdat ik vreesde dat zonder mij zielen zouden verderven. Niet omdat harde omstandigheden mij uit mijn vaderland dreven, maar omdat het wachten op een eigen werkkring en eigen bestaansmiddel mij onnoodig toescheen.

Door middel van mijn academievriend Anton Fred. Schubart, candidaat in de Natuurkunde en Philosofie aan de Hooge School te Utrecht, kweekeling van Utrecht's beroemd gymnasium, onder den Rector Dr. Dorn Seiffen, geraakte ik in correspondentie met den toenmaligen Staatspresident Martinus Wessel Pretorius en na verloop van omstreeks 1 jaar ontving ik een volledige beroepsbrief naar deze gemeente.

Hier gekomen werd het ernst. Mijn theologie en idealisme vonden hier geen ruim veld voor hunne cultuur. Ik vond wat men noemt natuurmenschen, maar met hoedanige vermogens?

Groote belangstelling op mijn reis van Durban hierheen, dezelfde belangstelling bij mijn aankomst, verblijf en arbeid onder hen alhier en ook belangstelling die het mij toeschijnt, dat uit de vroegere geslachten op de latere werd overgeplant, zoodat ik mij geen vreemdeling gevoel onder dit volk en de gemeente die uit dat volk ontstaan is.

Van den aard en het afbreken van mijn arbeid alhier zwijg ik liefst. In zwijgen ligt meermalen goud.

Maar waar ik niet van zwijgen kan of wil, is de wording van deze gemeente, van dit volk.

Verwacht niet dat ik u eene afteekening geef van de bevolking als een volk van onverschrokken jagers, waarvan ieder man krijgsman was en de meesten helden; of menschen zich beklagende over de vervolgingswoede en wreedheid van zoodanigen die van ouds hunne bittere belagers waren.

Denkt niet dat ik een volk wil schetsen met eigenaardige deugden en ondeugden door sommigen hemelhoog geprezen, door anderen tot de hel toe nedergestooten.

Wat ik hier vond was eene verzameling menschen in het bezit van:

*a*. eene haast onbegrensde landstreek en van een even onbegrensde als zeer zelden misbruikte vrijheid. Misdaad, overtreding, zedeloosheid — ze werden door de voormannen door middel van heiligen ernst, zoowel als door middel van bitteren, fijnen en scherpen spot, onder bedwang gehouden of onmogelijk gemaakt.

Misdaad, overtreding, geweldpleging tegen den naaste kwamen slechts enkel en zeldzaam voor.

*b*. Patriarchale of oud-testamentische toestanden en opvattingen, medegebracht uit het moederland, de Kaapkolonie. Wat Nederland is en blijft voor zijn rechtgeaarden zoon of dito dochter — dat was een bleef Kaapkolonie, voor de eerste en oudste voortrekkers.

*c*. Van kerk- en leerregelen, ontleend aan de formulieren en belijdenisschriften der Ned. Herv. kerk en van eerbied voor de heilige schrift naar de uitgaven van de Synode Nationaal gehouden te Dordrecht 1618 en 1619.

De bewaring dezer regelen en de bewaring van zuiverheid in dienst, leer, leven en tucht bracht mede, dat onze overleden Staatspresident Paul Kruger gaarne de diensten aanvaardde van den WelEerw. Heer predikant D. Postma, Sr. om kerk en kerkregels en daardoor Godsdienst en deugd onder de Emigranten voor uitsterven te bewaren en die aan te kweeken en te bevorderen.

*d.* Van Groot Brittanje's eerewoord in het traktaat van Zandrivier 1852, waarbij hunne wetten van Staat zouden worden geëerbiedigd en hunne huwelijken echt verklaard werden.

*e.* Van menschelijkheid en zachtmoedigheid waardoor het aan Sir Theofilus Shepstone tusschen 1876 en 1877 mogelijk was Transvaal bij proclamatie van 12 April 1877 Britsch te maken.

*f.* Van mannelijk gevoel van eigenwaarde waardoor, na herhaalde protesten en het vergeefs zenden van verschillende deputaties naar Londen, in 1880 de eerste vrijheidsoorlog uitbarstte, ten gevolge waarvan in 1881 het land aan zijn rechtmatige bezitters werd teruggegeven.

*g.* Van taaie volharding en vertrouwen op menschen. Daarvan heeft dit volk een laatst bewijs gegeven. Toen de bearbeiding van goudhoudenden grond en het invoeren van kostbare mijnwerktuigen daarmede in verband de publieke aandacht meer en meer trok tot Transvaal en na de mislukking van den strooptocht van Dr. Jameson van Doornkop volgde de u allen bekende oorlog, ons opgedrongen door Engelands Coloniale staatkunde, waarin de namen Chamberlain, Rhodes en Milner eene eerste plaats innemen.

Of dit mijn volk en het uwe nog verdere proeven geven zal van volharding en vertrouwen, van draagkracht en kinderlijk toevoorzicht?

In den naam van al wat heilig is heb ik de verzekering aangehoord: onze beschaving is hooger dan eene andere, omdat zij steunt op de Macht die zeer hoog woont, maar ook in de diepste laagte neerziet.

Zij ontbreken niet in het gedenkboek mijns levens die zich tot reinheid en waarheid en hare beoefening gedrongen voelden door het woord dat aan Israël in de woestijn geschiedde: weest heilig want ik ben heilig.

Tot de bevolking der legerplaats in de woestijn geschiedde de eisch van inachtneming: want de Heer is getuige en Hij wandelt om en in uwe legerplaats rond.

De landelijke bevolking van Transvaal heeft aan onze gemeente en aan onze zaak uitnemende diensten bewezen. Daardoor is het woord boer een eerenaam geworden en wordt het zijn van pro Boer met den dag meer een aanbeveling bij landgenoot en vreemden.

Mijn geboorteland gevoelt zich grootelijks getrokken tot dezen stam — tot deze kerk — tot dit volk.

Gemeente van deze plaats, feestvierenden en bevoorrechten — ook gij staat bloot aan de beschuldiging van ondoorgrondelijk te zijn, zooals de vreemdeling velen van ons volk noemt!

Gij hebt niet noodig in schemer en halfdonker te wandelen, maar dat ieder van u ten volle verzekerd is. Zoowel van u zelf als van anderen.

Weet gij op welke wijze? Door niet uit de hoogte neder te zien op minder bedeelden in leefwijze, gestalte, voorkomen, kennis.

Is niet de meest bedeelde en bekwame nog maar een kind in vergelijking met het oneindige? vergeleken met Hem die de sterren met name roept en van wege de grootheid Zijner krachten wordt niet één gemist!

Den driewerf heiligen God, waarvoor uwe vaders en voorgeslachten steeds den diepsten eerbied toonden, zij ons lied gewijd, waarmede ik deze toespraak eindig.

Wij zingen Psalm 1 vs. 4.

# PREEK VAN DS. M. J. GODDEFROY

Gehou op Saterdag 12 April 1913 met die inwyding van die kerkgebou op Bronkhorstspruit.

Na voorlezing van Ps. 122 en het votum sprak Z.Eerw. als volgt:

„Welkom Gemeente des Heren! voor het eerst in dit vriendelik, ruime, zeldzaam schone Godshuis van heinde en verre tezamen gekomen ter plechtige inwijding en toewijding daarvan aan de dienst van de Drieënige Verbondsgod: Vader, Zoon en H. Geest!

Waarlijk, het is hoogtijd! voor de aloude Gemeenten van Witfontein en Rhenosterpoort, de vroegere konsulentsgemeente van Pretoria, de gemeente die gekombineerd met die van Standerton en Middelburg, mij nu 26 jaar geleden heeft beroepen uit de Ned. Hervormde Kerk van Holland, door tusschenkomst van de toenmalige Gezant van Transvaal Jhr. Mr. Beelaerts van Blokland; voor al de gemeenten over de lengte en breedte van Transvaal, die destijds door een wondere samenloop van omstandigheden waren blijven staan bij de Naam, de Wetten en Statuten van de aloude Ned. Herv. Kerk — eertijds bij de aanleg de énige en Staatskerk van de Zuid Afrikaansche Republiek.

Voorzeker een feesture is het heden voor hem die de ere en het hooge voorrecht geniet na 26-jarige Evangeliedienst in Uw midden — nog in staat en geroepen te zijn bij deze zeldzame gelegenheid als feestredenaar te mogen optreden, in het heerlijk ambt, dat van het begin tot het einde van zijn openbare loopbaan, in blijde en droeve dagen, in tijden van vrede en oorlog; in vervolging, gevangenis en ballingschap; — zijn lust en leven is gebleven!

O, hoe trilt ons hart van weemoedige blijdsschap als wij gedenken aan de dagen van ouds; aan de vaders en moeders, de echtgenoten en kinderen, die met ons ter kerkviering plachten op te gaan in het „zinken kerkje" van ouds, „de Arke der Hervormden" genoemd; en die nu rusten na hun arbeid; maar wier werken nog altijd volgen en wier gebeden niet vruchteloos zijn gebleven!

Hoe geheel anders is het nu, dan toen ik in 1887 als een vreemdeling in uw midden kwam, geroepen uit mijn vader-



*Kerk op Bronkhorstspruit. Regs: die ou Kerkie van Witfontein.*

land, in de volle kracht des levens en in de mogendheid des Heren, geroepen om alléén vier jaren lang — al de overgeblevenen der Ned. Herv. Kerk in al de distrikten — door heel deze uitgebreide, voor mij onbekende wereld te bezoeken, te vergaderen en te bedienen; en dat alles natuurlijk onder goed en kwaad gerucht!

En nu is het geschied, dat wij de „Ark van Witfontein" hebben moeten verlaten wegens de groote uitbreiding der gemeente — voor een grote en vaste woonstede, ter aanbidding en verheerlijking van de God onzes heils! Welk een feesture des hogere levens, voor u in 't biezonder WelEerw. Fourie, léraar dezer gemeente, die hoewel de jongste in ons midden, reeds de hoogste achting hebt afgedwongen door Uw toewijding aan het heilige ambt, de liefde voor uw volk, en de vastheid van uw karakter! Ontvang mijn openlike dank dat gij mij de hoge eer hebt willen bewijzen om deze plechtige inwijding in uwe plaats te verrichten.

God zegene uw persoon, uw huis, uw arbeid tot in lengte van jaren.

U allen heten wij hartelik welkom, Bedienaren des H. Evangeliums in de Ned. Herv. Kerke en van onze zusterskerkgenootschappen, die in zo grote getalle door uw tegenwoordigheid, luister en wijding wilt toevoegen in deze plech-

*Die preekstoel van die ou kerk op Witfontein. Dit word bewaar in die konsistoriekamer van die kerk op Bronkhorstspruit. Naas die preekstoel staan ouderling Nicolaas Martinus Prinsloo, gebore 1 Mei 1853 en oorlede 6 Oktober 1928. Vanaf 1892 was hy onafgebroke ouderling, eers van Pretoria en daarna van Bronkhorstspruit.*



tige handelingen. Ook u leden van de kerkeraad dezer gemeente, onze oprechte heilwenschen op deze schone feestdag, en bekroning van uw wensen en gebeden. U in 't biezonder, edele heren voorzitter en leden van de bouwkommissie, die met onverdroten ijver en toewijding dit heerlijke werk tot bevordering van de Eredienst in ons midden en de meerdere glorie van Gods Naam — tot dusverre met welslagen zaagt bekroond.

U vooral, die als architekt en ontwerper van dit zeldzame ruime, schone Godshuis — in oud-hollandse stijl — uitmuntend door hoge eenvoud en verheven bogen! u zelve een welverdiende naam op dit gebied hebt gemaakt; u, zowel als de bouwmeesters, aannemers en werklieden brengen wij onze oprechte dank en hulde voor de even soliede als nauwkeurige wijze waarop dit aan de dienst des Allerhoogsten gewijde kunstwerk in een jaar tijds is tot stand gebracht; zonder enige noemenswaardige tegenspoed. U allen, die op enigerlei wijze hebt saamgewerkt en geofferd om dit grootse gebouw ter ere van Gods Heilige Naam tot stand te brengen—brengen wij onze oprechte dankbetuiging. Waarbij wij het woord des



*Die Kerkraad van Bronkhorstspruit.*

Apostels in herinnering brengen (Phil. 4:1) „Zo dan mijne Geliefden! zeer gewenste, Broeders en Zusters; mijne blijdschap en kroon! Staat dan alzo in de Here!

„Verblydt u in Hem, te allen tijd!

„Wederom zeg ik: verblijdt u!"

„Uwe bescheidenheid zij alle mensen bekend! De Here is nabij! „En voorts Broeders! al wat waarachtig is; al wat eerlijk is; al wat rechtvaardig is; al wat rein is; al wat lieflik is; al wat wel luidt! Zo er enige deugd is, en zo er enige lof is; bedenkt dat! En de vrede Gods, die alle verstand te boven gaat, zal uwe harten en uwe zinnen bewaren in Kristus Jezus!" Amen. Komt verheffen wij onze harten door te zingen van Psalm 98 vs. 1 en 3.

(Na voorlezing van de Wet des Heren, en de Apostoliese Geloofsbelijdenis, vestigt de leeraar, de gewijde aandacht der saamgestroomde schare van zeker 1800 aandachtigen op het tekstwoord voor deze plechtige ure — te vinden in Psalm 84 vs. 2 en 3; en handelend over: Gods woningen lieflik: (a) In Israël; (b) In ons midden; (c) In onze harten.

Met de bede: „Here!, doe wel bij Zion, naar uw welbehagen; bouw de muren van Jeruzalem op!")

M.H.! Zijn de Psalmen in 't algemeen — zoals Luther het noemt: „de uitdrukking van het Leven Gods, in het hart Zijner kinderen! hoeveel te meer die van David, de man naar

